KABV WEERGAWE 1

# GRAAD 12 **WISKUNDE** ONDERWYSERSGIDS

GESKRYF DEUR VRYWILLIGERS

EVERYTHING MATHS DEUR



SIYAVULA

TECHNOLOGY-POWERED LEARNING




- Trigonometry exercises in this book
- Geometry exercises in this book
- Algebra exercises in this book




- Litres of ink used in the production of all the grade 10, 11 and 12 textbooks
- Litres of glue used in the production of all the grade 10, 11 and 12 textbooks




- Breadth of this book (cm)
- Depth of this book (cm)
- Height of this book (cm)




- Number of words used in this book
- Number of pages




- Hours spent being taught this book
- Hours spent doing homework from this book




- Length of pages side by side (cm)
- Length of pages top to bottom (cm)




- How many times student scratches head while reading this book
- How many times student picks nose while reading this book
- How many times student clicks pen while reading this book




- Number of females who helped write this book
- Number of males who helped write this book




- Masters students who contributed to this book
- Honours students who contributed to this book
- Undergraduate students who contributed to this book




- Hours spent getting book to school per week
- Hours spent getting book home per week
- Hours spent with book in class per week




- Average size of class being taught from this book
- Average age of a maths teacher teaching from this book




- Number of pages in Grade 12 Maths textbook
- Number of pages in Grade 11 Maths textbook
- Number of pages in Grade 10 Maths textbook




- Number of Afrikaans volunteers who helped write this book
- Number of English volunteers who helped write this book




- Number of hours spent conceptualising this cover
- Number of hours it takes to manufacture this book
- Number of hours spent designing this cover




- Weekly UCT hackathons that contributed to this book
- Small office hackathons that contributed to this book
- Afrikaans hackathons that contributed to this book
- Virtual hackathons that contributed to this book



basic education

Department:
Basic Education
REPUBLIC OF SOUTH AFRICA



MMI HOLDINGS







SIYAVULA
TECHNOLOGY-POWERED LEARNING

# LYS VAN SKRYWERS

## Siyavula Education

Siyavula Education is a sosiale onderneming wat in 2012 met kapitaal en ondersteuning van die PSG Group Beperk en die Shuttleworth Foundation gestig is. Die Everything Maths and Science reeks is deel van 'n groeiende versameling van hulpbronne geskep en vryliks beskikbaar gestel is deur Siyavula. Vir meer inligting oor die skryf en verspreiding van hierdie titels besoek :


**www.siyavula.com**
info@siyavula.com
021 469 4771


### Siyavula Skrywers

Alison Jenkin; Marina van Zyl; Luke Kannemeyer

### Siyavula en DBE span

Dr Carl Scheffler; Bridget Nash; Ewald Zietsman; William Buthane Chauke; Leonard Gumani Mudau; Sthe Khanyile; Josephine Mamaroke Phatlane

### Siyavula en Free High School Science Text bydraers

Dr Mark Horner; Dr Samuel Halliday; Dr Sarah Blyth; Dr Rory Adams; Dr Spencer Wheaton

Iesrafeel Abbas; Sarah Abel; Taskeen Adam; Ross Adams; Tracey Adams; Dr Rory Adams; Andrea Africa; Wiehan Agenbag; Ismail Akhalwaya; Matthew Amundsen; Ben Anhalt; Prashant Arora; Bianca Bôhmer; Amos Baloyi; Bongani Baloyi; Raymond Barbour; Caro-Joy Barendse; Katie Barry; Dr Ilsa Basson; Richard Baxter; Tara Beckerling; Tim van Beek; Lisette de Beer; Annelize Berry; Jessie Bester; Mariaan Bester; Jennifer de Beyer; Dr Sarah Blyth; Sebastian Bodenstein; Martin Bongers; Dr Thinus Booysen; Ena Bosman; Janita Botha; Pieter Botha; Gareth Boxall; Stephan Brandt; Hannes Breytenbach; Alexander Briell; Wilbur Britz; Graeme Broster; Craig Brown; Michail Brynard; Richard Burge; Jan Buys; George Calder-Potts; Biddy Cameron; Eleanor Cameron; Mark Carolissen; Shane Carollisson; Richard Case; Sithembile Cele; Alice Chang; Faith Chaza; Richard Cheng; Fanny Cherblanc; Lizzy Chivaka; Dr Christine Chung; Dr Mareli Claasens; Brett Cocks; Zelmari Coetzee; Roché Compaan; Willem Conradie; Stefaan Conradie; Deanne Coppejans; Rocco Coppejans; Tim Craib; Dr Andrew Craig; Tim Crombie; Dan Crytser; Jock Currie; Dr Anne Dabrowski; Laura Daniels; Gareth Davies; Mia de; Tariq Desai; Sandra Dickson; Sean Dobbs; Buhle Donga; William Donkin; Esmi Dreyer; Matthew Duddy; Christel Durie; Fernando Durrell; Dr Dan Dwyer; Frans van Eeden; Kobus Ehlers; Alexander Ellis; Tom Ellis; Charl Esterhuysen; Andrew Fisher; Dr Philip Fourie; Giovanni Franzoni; Sanette Gildenhuys; Olivia Gillett; Ingrid von Glehn; Tamara von Glehn; Nicola Glenday; Lindsay Glesener; Kevin Godby; Dr Vanessa Godfrey; Terence Goldberg; Dr Johan Gonzalez; Saaligha Gool; Hemant Gopal; Dr Stephanie Gould; Umeshree Govender; Dr Ilse le Grange; Heather Gray; Lynn Greeff; Jaco Greyling; Martli Greyvenstein; Carine Grobbelaar; Suzanne Grové; Dr Tom Gutierrez; Brooke Haag; Kate Hadley; Alex Hall; Dr Sam Halliday; Asheena Hanuman; Dr Melanie Dymond Harper; Ebrahim Harris; Dr Nicholas Harrison; Neil Hart; Nicholas Hatcher; Jason Hayden; Laura Hayward; Dr William P. Heal; Pierre van Heerden; Dr Fritha Hennessy; Dr Colleen Henning; Anna Herrington; Shaun Hewitson; Dr Bernard Heyns; Millie Hilgart; Grant Hillebrand; Gregory Hingle; Nick Hobbs; Chris Holdsworth; Dr Benne Holwerda; Dr Mark Horner;

Robert Hovden; Mfandaidza Hove; Jennifer Hsieh; George Hugo; Dr Belinda Huntley; Laura Huss; Prof Ed Jacobs; Hester Jacobs; Stefan Jacobs; Rowan Jelley; Grant Jelley; Clare Johnson; Francois Jooste; Dominic Jordan; Luke Jordan; Cassiem Joseph; Tana Joseph; Corli Joubert; Dr Fabian Jutz; Brian Kamanzi; Clare Kampel; Herman Kamper; Dr Lutz Kampmann; Simon Katende; Natalia Kavalenia; Rabia Khan; Dr Setshaba D Khanye; Nothando Khumalo; Paul Kim; Lizl King; Mariola Kirova; Jannie Kirsten; Melissa Kistner; James Klatzow; Dr Jennifer Klay; Andrea Koch; Grove Koch; Paul van Koersveld; Bishop Komolafe; Dr Timo Kriel; Lara Kruger; Sihle Kubheka; Andrew Kubik; Luca Lategan; Dr Jannie Leach; Nkoana Lebaka; Dr Marco van Leeuwen; Dr Tom Leinster; Ingrid Lezar; Annatjie Linnenkamp; Henry Liu; Pamela Lloyd; Dr Kevin Lobb; Christopher Loetscher; Linda Loots; Michael Loseby; Bets Lourens; Chris Louw; Amandla Mabona; Malothe Mabutho; Stuart Macdonald; Dr Anton Machacek; Tshepo Madisha; Batsirai Magunje; Dr Komal Maheshwari; Dr Erica Makings; Michael Malahe; Dr Peter Malatji; Masoabi Malunga; Shanaaz Manie; Masilo Mapaila; Adriana Marais; Paul Maree; Bryony Martin; Nicole Masureik; Jacques Masuret; John Mathew; Dr Will Matthews; Chiedza Matuso; Thulani Mazolo; Stephen McBride; JoEllen McBride; Abigail McDougall; Kate McGrath; Ralf Melis; Nikolai Meures; Margaretha Meyer; Riana Meyer; Dr Duncan Mhakure; Filippo Miatto; Jenny Miller; Rossouw Minnaar; Abdul Mirza; Colin Mkhize; Mapholo Modise; Carla Moerdyk; Tshwarelo Mohlala; Relebohile Molaoa; Marasi Monyau; Asogan Moodaly; Jothi Moodley; Robert Moon; Calvin Moore; Bhavani Morarjee; Talitha Mostert; Gabriel Mougoue; Kholofelo Moyaba; Nina Gitau Muchunu; Christopher Muller; Helgard Muller; Johan Muller; Caroline Munyonga; Alban Murewi; Kate Murphy; Emmanuel Musonza; Tom Mutabazi; David Myburgh; Johann Myburgh; Kamie Naidu; Nolene Naidu; Gokul Nair; Vafa Naraghi; Bridget Nash; Eduan Naudé; Polite Nduru; Tyrone Negus; Theresa Nel; Annemarie Nelmapius; Huw Newton-Hill; Buntu Ngcebetsha; Towan Nothling; Tony Nzundu; Jacquin October; Thomas O'Donnell; Dr Markus Oldenburg; Marieta Oliver; Riaz Omar; Helena Otto; Adekunle Oyewo; Dr Jaynie Padayachee; Poveshen Padayachee; Dr Daniel Palm; Masimba Paradza; Clare Patrick; Quinton Paulse; Dave Pawson; Justin Pead; Nicolette Pekeur; Carli Pengilly; Roseinnes Phahle; Seth Phatoli; Joan Pienaar; Petrus Pieterse; Sirika Pillay; Jacques Plaut; Johan du Plessis; Tabitha du Plessis; Jaco du Plessis; Barry Povey; Andrea Prinsloo; David Prinsloo; Joseph Raimondo; Sanya Rajani; Prof. Sergey Rakityansky; Alastair Ramlakan; Thinus Ras; Dr Matina J. Rassias; Ona Rautenbach; Dr Jocelyn Read; Jonathan Reader; Jane Reddick; Robert Reddick; Dr Matthew Reece; Chris Reeders; Brice Reignier; Razvan Remsing; Dr Liezel Retief; Adam Reynolds; Laura Richter; Max Richter; Sean Riddle; Dr David Roberts; Christopher Roberts; Helen Robertson; William Robinson; Evan Robinson; Christian Roelofse; Raoul Rontsch; Dr Andrew Rose; Katie Ross; Karen Roux; Dr Maritha le Roux; Jeanne-Mariè Roux; Karen Roux; Mark Roux; Bianca Ruddy; Heinrich Rudman; Nitin Rughoonauth; Katie Russell; Steven Sam; Jason Avron Samuels; Rhoda van Schalkwyk; Christo van Schalkwyk; Dr Carl Scheffler; Nathaniel Schwartz; Duncan Scott; Helen Seals; Relebohile Sefako; Sandra Serumaga-Zake; Paul Shangase; Cameron Sharp; Ian Sherratt; Ryman Shoko; Dr James Short; Cho Hee Shrader; Roger Sieloff; Brandon Sim; Bonga Skozana; Bradley Smith; Greg Solomon; Zamekile Sondzaba; Nicholas Spaull; Margaret Spicer; Hester Spies; Dr Andrew Stacey; Dr Jim Stasheff; Mike Stay; Nicol Steenkamp; Nicky Stocks; Dr Fred Strassberger; Mike Stringer; Stephanie Strydom; Abdulhuck Suliman; Bianca Swart; Masixole Swartbooi; Ketan Tailor; Tshenolo Tau; Tim Teatro; Ben Thompson; Shen Tian; Xolani Timbile; Dr Francois Toerien; René Toerien; Liezel du Toit; Nicola du Toit; Dr Johan du Toit; Robert Torregrosa; Jimmy Tseng; Theresa Valente; Alida Venter; Pieter Vergeer; Rizmari Versfeld; Nina Verwey; Mfundo Vezi; Mpilonhle Vilakazi; Katie Viljoen; Adele de Villiers; Daan Visage; Wetsie Visser; Alexander Volkwyn; Kosma von Maltitz; Dr Karen Wallace; John Walmsley; Duncan Watson; Helen Waugh; Leandra Webb; Dr Dawn Webber; Michelle Wen; Dr Rufus Wesi; Francois Wessels; Wessel Wessels; Leandi van der Westhuizen; Neels van der Westhuizen; Sabet van der Westhuizen; Dr Alexander Wetzler; Dr Spencer Wheaton; Vivian White; Mark Whitehead; Dr Gerald Wigger; Harry Wiggins; Heather Williams; Wendy Williams; Julie Wilson; Timothy Wilson; Andrew Wood; Emma Wormauld; Dr Sahal Yacoob; Jean Youssef; Ewald Zietsman; Johan Zietsman; Marina van Zyl

# EVERYTHING MATHS

Ons dink oor die algemeen aan Wiskunde as ‘n vak oor getalle, maar eintlik is Wiskunde ‘n taal. As ons dié taal leer praat en verstaan kan ons baie van die natuur se geheime ontdek. Net soos ons iemand se taal moet verstaan om meer van hom/haar te leer, moet ons wiskunde gebruik om meer te leer van alle aspekte van die wêreld ‘n of dit nou fisiese wetenskappe, lewenswetenskappe of selfs finansies of ekonomie is.

Die vernaamste skrywers en digters het ‘n gawe om woorde só te gebruik dat hulle mooi en inspirerende stories kan vertel. Net so kan ons wiskunde gebruik om konsepte te verduidelik en nuwe dinge te skep. Baie van die moderne tegnologie wat ons lewens beter en makliker maak, is afhanklik van wiskunde. DVDs, Google soektogte en bankkaarte wat met ‘n PIN werk, is maar net ën paar voorbeelde. Woorde het nie ontstaan om stories te vertel nie, maar die bestaan daarvan maak dit moontlik. Net so is die wiskunde wat gebruik is om hierdie tegnologie te ontwikkel, nie spesifiek vir hierdie doel ontwikkel nie. Die uitvinders kon egter bestaande wiskundige beginsels gebruik wanner en waar die toepassing daarvan nodig was.

Trouens is daar nie ‘n enkele faset van die lewe wat nie deur wiskunde geraak word nie. Baie van die mees gesogte beroepe is afhanklik van wiskunde. Siviele ingenieurs gebruik wiskunde om te bepaal hoe om die beste, nuwe ontwerpe te maak. Ekonome gebruik wiskunde om te beskryf en voorspel hoe die ekonomie sal reageer op sekere veranderinge. Beleggers gebruik wiskunde om die prys van sekere soorte aandele te bepaal of om die risiko verbonde aan sekere beleggings te bereken. Wanneer sagteware-ontwikkelaars programme soos Google skryf, gebruik hulle baie van die wiskundige algoritmes om die programme bruikbaar maak.

Selfs in ons daaglikse lewens is wiskunde oral - in die afstand wat ons aflê, tyd en geld. Ons kan ook in kuns, ontwerp en musiek die invloed van wiskunde sien, veral in die proporsies en musikale klanke. Hoe beter ons vermoë om wiskunde te verstaan, hoe beter ons vermoë om die natuur en die skoonheid daarvan te waardeer. Wiskunde is daarom nie net ‘n abstrakte dissipline nie, dit omarm logika, simmetrie, harmonie en tegnologiese vooruitgang. Meer as enige ander taal is wiskunde oral en universeel in sy toepassing.

# BORG

Hierdie handboek is ontwikkel met behulp van korporatiewe sosiale beleggingsfondse van MMI Holdings.




Goedgestruktureerde, effektiewe Korporatiewe Maatskaplike Investering (KMI) het die vermoë om ’n positiewe bydrae tot nasiebou te lewer en positiewe veranderinge in gemeenskappe teweeg te bring. KMI se verbintenis tot maatskaplike investering beteken dat ons voortdurend geleenthede soek waar ons kan help om die horisonne van Suid-Afrika se meer kwesbare burgers te verbreed en om hulle meer en beter toegang tot geleenthede in die lewe te gee. Dit beteken dat ons nie maatskaplike investering as ’n bonus beskou of ’n oefening in bemarking of selfs ’n borgskap nie, maar eerder as ’n kritieke deel van ons bydrae tot die samelewing.

Die samesmelting van Metropolitan en Momentum is geloof vir die komplementêre rol wat die twee maatskappy ten opsigte van mekaar speel. Hierdie samewerking is ook duidelik in die fokusareas van die KMI-programme waar Metropolitan en Momentum saam belê in meeste belangrike sektore en ook daar waar die grootste behoefte vir sosiale deelname is.

MIV/VIGS word toenemend ’n bestuurbare siekte in meeste ontwikkelde lande, maar in ’n land soos ons s’n bly dit ’n siekte waaraan mense onnodig sterf. Metropolitan maak voortdurend ’n verskil deur te verseker dat MIV/VIGS verander van ’n doodsvonnis na ’n bestuurbare siekte. Metropolitan se ander fokusarea is opvoedkunde, wat steeds die sleutel tot ekonomiese welvaart in ons land bly.

Momentum se fokus op mense met gestremdhede verseker dat hierdie persone ingesluit word in die samelewing en toegelaat word om ’n bydrae te lewer. Weeskinders en weerlose kinders is nóg ‘n fokusarea vir Momentum. Van die projekte wat hulle ondersteun verseker dat kinders toegelaat word om veilig groot te word sodat hulle saam met ander kinders ’n aandeel kan hê in die erfenis van ’n voorspoedige toekoms.

momentum METROPOLITAN

# EVERYTHING MATHS & SCIENCE

Die ***Everything Maths and Science***-reeks dek Wiskunde, Fisiese Wetenskappe, Lewenswetenskappe en Wiskundige Geletterdheid.




Die Siyavula ***Everything Science*** handboeke




Die Siyavula ***Everything Maths*** handboeke

# DIGITALE HANDBOEKE

## *LEES AANLYN*

Sien hoe die handboeke lewe kry op die internet. Nie net het jy toegang tot al die inhoud van die gedrukte weergawe nie, maar die aanlynweergawe bied ook videos, voorleggings en simulasies om jou 'n meer omvattende leerervaring te gee.

***www.everythingmaths.co.za*** en ***www.everythingscience.co.za***







## *KONTROLEER JOU ANTWOORDE AANLYN OF OP JOU FOON*

Op soek na die antwoorde? Jy kan die hele uitgewerkte oplossing vir enige van die vrae in die handboek vind deur sy *shortcode* ('n 4-syfer kombinasie van letters en syfers) in die soekboksie op die web- of mobi-tuiste in te tik.

***www.everythingmaths.co.za*** en ***www.everythingscience.co.za*** of ***m.everythingmaths.co.za*** en ***m.everythingscience.co.za*** op jou foon.






# SELFOON & TABLET

## *MOBI*

Kry toegang tot die hele handboek op jou foon. Ja, die hele ding, enige tyd, enige plek. Besoek die mobi-tuistes by:

***m.everythingmaths.co.za*** en
***m.everythingscience.co.za***




## *MXIT*

Moenie stres as jy nie 'n slimfoon het nie. Alle Mxit-gebruikers kan die ***Everything***-reeks handboeke op Mxit Reach lees. Voeg ***Everything Maths*** en ***Everything Science*** as 'n kontak op jou profiel by of blaai deur die opsies op Mxit Reach.

***mxit>tradepost>reach>education>***
***everything maths*** of ***everything science***




## *LAAI AF OP JOU TABLET*

Jy kan 'n digitale kopie van die ***Everything***-reeks handboeke op jou rekenaar, tablet, iPad en Kindle aflaai.

***www.everythingmaths.co.za*** en
***www.everythingscience.co.za***



# OEFEN SLIM

## OEFEN AANLYN & OP JOU FOON VIR TOETSE EN EKSAMENS

Om goed te doen in toetse en eksamens moet jy oefen, maar dit is soms moeilik om te weet waar om te begin en hoe om ou eksamenvraestelle in die hande te kry.

***Intelligent Practice*** is 'n aanlyn Wiskunde- en Wetenskapoefendiens wat jou toelaat om vrae op die regte moeilikheidsgraad vir jou te oefen en dan die antwoorde dadelik na te gaan!

Oefen vrae soos hierdie deur te registreer by ***everythingmaths.co.za*** of ***everythingscience.co.za***.

### Effect of mass on gravitational force

The International Space Station (ISS) has a mass $M$, as it orbits the Earth, it experiences a gravitational force of $F$. A space shuttle docks onto the ISS. The gravitational force the ISS experiences once the mass of the shuttle is added increases by a factor of 3.

By what factor does the mass of the ISS increase for it to experience this increase of gravitational force? Write your answer as a fraction of the original mass $M_{ISS}$ of the ISS.



**Answer:** ______ $M_{ISS}$ [2 points] Check answer

Help! How should I type my answer?

### Angles in quadrilaterals

The diagram below represents quadrilateral ABCD with extended line $\overline{CE}$. Quadrilateral ABCD is a polygon with **four** sides and **four** angles. The sum of the interior angles in a quadrilateral = **360** °. Angles on a straight line like $\overline{CE}$ = **180** °.




### Wavelength and diffraction

Two diffraction patterns are presented, determine which one has the longer wavelength based on the features of the diffraction pattern. The first pattern is for green light and the second pattern is for violet light:




The same diffraction grating is used to generate both diffraction patterns.

**Answer:** Select an answer [2 points] Check answer

## JOU PANEELBORD

Jou persoonlik paneelbord op ***Intelligent Practice*** help jou om rekord te hou van jou werk. Jy kan jou vordering en bemeestering van elke onderwerp in die boek dophou en dit gebruik om jou leerwerk te bestuur en jou swakpunte uit te lig. Jy kan ook jou paneelbord gebruik om jou onderwysers, ouers, universiteite of beursinstansies te wys wat jy die afgelope jaar gedoen het.

### Table of Contents

Click on a chapter or section below to start practising. You can also select multiple sections and click the **Start a new session** button.

| Chapters | Points | Mastery |
|---|---|---|
| Skills for science | 60 / 96 | |
| Classification of matter | 22 / 34 | |
| States of matter and the kinetic molecular theory | 66 / 77 | |
| The atom | 395 / 526 | |
| The periodic table | 71 / 128 | |
| Chemical bonding | 177 / 237 | |
| Transverse pulses | | |
| Transverse waves | | |
| Longitudinal waves | | |
| Sound | 100 / 139 | |
| Electromagnetic radiation | 453 / 598 | |
| The particles that substances are made of | 34 / 41 | |
| Physical and chemical change | 6 / 6 | |
| Representing chemical change | 206 / 298 | |
| Introduction | 0 / 10 | |
| Balancing chemical equations | 206 / 288 | |

*__Intelligent Practice__ is net in Engels beskikbaar.*

# Inhoudsopgawe

## 1.1 Blog posts

### Algemene blogs

- Educator's Monthly - Education News and Resources (http://www.teachersmonthly.com)
  - "We eat, breathe and live education! "
  - "Perhaps the most remarkable yet overlooked aspect of the South African teaching community is its enthusiastic, passionate spirit. Every day, thousands of talented, hard-working educators gain new insight from their work and come up with brilliant, inventive and exciting ideas. Educator's Monthly aims to bring educators closer and help them share knowledge and resources.
  - Our aim is twofold . . .
    - To keep South African educators updated and informed.
    - To give educators the opportunity to express their views and cultivate their interests."
- Head Thoughts – Personal Reflections of a School Headmaster (http://headthoughts.co.za/)
  - blog by Arthur Preston
  - "Arthur is currently the headmaster of a growing independent school in Worcester, in the Western Cape province of South Africa. His approach to primary education is progressive and is leading the school through an era of new development and change."

### Wiskunde blogs

- CEO: Circumspect Education Officer - Educating The Future
  - blog by Robyn Clark
  - "Mathematics teacher and inspirer."
  - http://clarkformaths.tumblr.com/
- dy/dan - Be less helpful
  - blog by Dan Meyer
  - "I'm Dan Meyer. I taught high school math between 2004 and 2010 and I am currently studying at Stanford University on a doctoral fellowship. My specific interests include curriculum design (answering the question, "how we design the ideal learning experience for students?") and teacher education (answering the questions, "how do teachers learn?änd "how do we retain more teachers?änd "how do we teach teachers to teach?")."
  - http://blog.mrmeyer.com
- Without Geometry, Life is Pointless - Musings on Math, Education, Teaching, and Research
  - blog by Avery
  - "I've been teaching some permutation (or is that combination?) of math and science to third through twelfth graders in private and public schools for 11 years. I'm also pursuing my EdD in education and will be both teaching and conducting research in my classroom this year."
  - http://mathteacherorstudent.blogspot.com/
- Overthinking my teaching - The Mathematics I Encounter in Classrooms
  - blog by Christopher Danielson

- "I think a lot about my math teaching. Perhaps too much. This is my outlet. I hope you find it interesting and that you'll let me know how it's going."
  - http://christopherdanielson.wordpress.com

- A Recursive Process - Math Teacher Seeking Patterns
  - blog by Dan
  - "I am a High School math teacher in upstate NY. I currently teach Geometry, Computer Programming (Alice and Java), and two half year courses: Applied and Consumer Math. This year brings a new 21st century classroom (still not entirely sure what that entails) and a change over to standards based grades."
  - http://dandersod.wordpress.com

- Think Thank Thunk – Dealing with the Fear of Being a Boring Teacher
  - blog by Shawn Cornally
  - "I am Mr. Cornally. I desperately want to be a good teacher. I teach Physics, Calculus, Programming, Geology, and Bioethics. Warning: I have problem with using colons. I proof read, albeit poorly."
  - http://101studiostreet.com/wordpress/

## 1.2 Oorsig

Voor 1994 het daar 'n aantal verskillende onderwysdepartemente en kurrikula bestaan volgens die skeiding wat so duidelik was tydens die apartheid era. As 'n gevolg het die kurrikulum self een van die politiese ikone van vryheid of onderdrukking geword. Sedertdien het die regering en politieke leiers probeer om een kurrikulum te ontwikkel, wat die nasionale agenda van demokratiese vryheid en gelykheid ondesteun, deur die kennis, vaardighede en waardes wat ons leerders moet leer and toepas op die voorgrond te stel, sodat hulle op 'n betekenisvolle manier kan deelneem in die samelewing as burgers van 'n vry land. Die Nasionale Kurrikulumverklaring (NKV) Graad R–12 (DBE, 2012) dien dus volgende doelwitte:

- om leerders toe te rus met die kennis, vaardighede end waardes benodig vir selfverwesenliking en betekenisvolle deelname in die samelewing as burgers van 'n vry land, ongeag hulle sosio-ekonomiese agtergrond, ras, geslag, fisiese of intellektuele vermoë;
- om toegang to hoër onderrig te verskaf;
- om die oorgang van leerders vanaf onderwysinstellings na die werkplek te fasiliteer; en
- om werkgewers met 'n voldoende profiel van leerdersbevoegdhede te verskaf.

Alhoewel dit verhef is tot die status van 'n politiese ikoon, bly die kurrikulum 'n instrument. Die vaardighede van 'n onderwyser word benodig om hierdie istrument te interpreteer en operasionaliseer in die klaskamer. Die kurrikulum self kan nie die doelwitte hierbo gelys bereik sonder dat die gemeenskap van kurrikulumspesialiste, ontwikkelaars van onderwysmateriaal, onderwysers en assessore die prosess, om die voorgenome kurrikulum die geïmplementeerde kurrikulum te maak, ondersteun en daartoe bydra nie. 'n Kurrikulum kan slaag of misluk, afhangende van die implementering en ongeag die voorgenome beginsels of potensiaal op papier daarvan. Daarom is dit belangrik dat belanghebbendes van die kurrikulum vertroud is en ooreenstem met die volgende beginsels waarop die NKV gebaseer is:

| Beginsel | Implementering |
|---|---|
| Sosiale Transformasie | Die regstelling van wanbalanse van die verlede. Die verskaffing van gelyke geleenthede vir almal. |
| Aktiewe en Kritiese Leer | Aanmoediging van 'n aktiewe en kritiese benadering tot leer. Vermyding van oormatige onkritiese memorisering van gegewe waarhede. |
| Diepgaande Kennis en Vaardighede | Leerders behaal minimum standaarde van kennis en vaardighede, soos bepaal vir elke graad in elke vak. |
| Vordering | Inhoud en konteks toon progressie van eenvoudig na kompleks. |
| Sosiale en Omgewingsgeregtigheid en Menseregte | Praktyke soos in die Grondwet omskryf is, verweef in die onderrig en leer van elk van die vakke. |
| Waardering vir Inheemse Kennissisteme | Erken die ryk geskiedenis en erfenis van hierdie land. |
| Geloofwaardigheid, Gehalte en Doeltreffendheid | Verskaffing van onderrig wat wêreldwyd vergelykbaar is i.t.v. kwaliteit. |

Hierdie gids is bedoel om waarde en insig toe te voeg tot die bestaande Nasionale Kurrikulum vir Graad 12 Wiskunde, in lyn met die doelwitte en beginsels daarvan. Daar word gehoop dat dit u as die opvoeder sal help om die voorgenome kurrikulum te optimeer en implementeer.

## Kurrikulumvereistes en doelwitte

Die belangrikste doelwitte van die kurrikulum hou verband met die leerders wat uit ons opvoedkundestelsel kom. Opvoeders is die belangrikste rolspelers in die uitvoering van die voorgenome kurrikulum. Die kwaliteit van die leerder wat deur hierdie stelsel beweeg, sal egter die bewys wees dat die kurrikulum soos wat dit bedoel en geïmplementeer is, ook sy doelwitte bereik het. Hierdie doelwitte en beginsels beoog om leerders te produseer wat in staat is:

- om probleme te identifiseer en op te los en om besluite te neem deur kritiese en kreatiewe denke;
- om doeltreffend te werk as individue en met ander as lede van 'n span;
- om hulself en hul aktiwiteite verantwoordelik en doeltreffend te organiseer en bestuur;
- om inligting te versamel, te analiseer, te organiseer en krities te evalueer;
- om effektief te kommunikeer deur gebruik te maak van visuele, simboliese en/of taalvaardighede in verskillende vorme;
- om wetenskap en tegnologie doeltreffend en krities te gebruik met verantwoordelikheid teenoor die omgewing en die gesondheid van ander; en
- om begrip van die wêreld as 'n stel verwante stelsels te toon deur te herken dat die kontekste van probleme nie in isolasie bestaan nie.

Die bogenoemde punte kan opgesom word as 'n onafhanklike leerder wat krities en analities kan dink, in staat is om effektief met lede van 'n span te werk, en probleme kan identifiseer en oplos deur middel van effektiewe besluitneming. Dit is ook die uitkoms waarna binne opvoedkundige navorsing verwys word as die "hervormde" benadering eerder as die "tradisionele" benadering waaraan baie opvoeders meer gewoond is. Tradisionele praktyke het hul rol en kan nie heeltemal ten gunste van hervormde praktyke daargelaat word nie. Maar, ten einde meer onafhanklike en wiskundige denkers te produseer, moet die hervorming ideologie deur opvoeders ingeneem word in hul optrede as onderwysers. Hier is 'n tabel wat kan help om u dominante instruksionele praktyk te identifiseer en u probeer help om dit aan te pas (indien nodig), om meer gebalanseerd en in lyn met die hervorming benadering, soos voorgestel deur die NKV, te wees.

| | Tradisionele Versus Hervormde Praktyke |
|---|---|
| Waardes | **Tradisioneel** – fokus op onderrigmateriaal, korrektheid van leerders se antwoorde en wiskundige geldigheid van metodes.<br>**Hervorm** – patrone vind, konsepte verbind, wiskundig kommunikeer en probleemoplossing. |
| Onderrigmetodes | **Tradisioneel** – verklarend, oordrag van inligting, baie oefen en herhaling, stap vir stap bemeestering van algoritmes.<br>**Hervorm** – Geleide ontdekkingsmetodes, eksplorasie, modellering. Hoë vlak van redenasie is sentraal. |
| Groepering van Leerders | **Tradisioneel** – oorheersend gelyksoortige groepering.<br>**Hervorm** – oorheersend gemengde vermoëns. |

Die vak wiskunde verskaf uiter aard ruim geleentheid om te voldoen aan die hervormde doelwitte. Die definisie van wiskunde moet verstaan en omhels moet word deur die opvoeders betrokke by die onderrig en die leer van die vak. In die navorsing is dit goed gedokumenteer dat ons opvattings oor wat wiskunde is, ’n invloed het op ons benadering tot die onderrig en leer van die vak.

Drie sienings van wiskunde word hier aangebied. Die instrumentalistiese siening van wiskunde aanvaar die standpunt dat wiskunde ’n versameling feite, reëls en vaardighede is wat gebruik word as ’n middel vir ’n doelwit, sonder dat daar noodwendig ’n verband is tussen hierdie komponente. Die Platonistiese siening van wiskunde is dat die vak ’n statiese, maar verenigde liggaam van sekere kennis is, waarbinne wiskunde ontdek word eerder as om geskep te word. Die probleemoplossing siening van wiskunde is dat dit ’n dinamiese, voortdurend ontwikkelende veld van menslike skepping en uitvinding is wat op sigself ’n kulturele produk is. Wiskunde word dus beskou as ’n proses van ondersoek, eerder as ’n voltooide produk. Die resultate bly voortdurend oop vir hersiening. Een voorgestel is dat ’n hiërargiese orde bestaan binne hierdie drie aansigte, met die instrumentalistiese siening op die laagste vlak en die probleemoplossing siening op die hoogste vlak.

## Volgens di NKV:

Wiskunde is die studie van hoeveelheid, struktuur, ruimte en verandering. Wiskundiges soek patrone, formuleer nuwe veronderstellings en vestig aksiomatiese stelsels deur die streng deduktiewe afleiding vanaf toepaslik gekose aksiomas en definisies. Wiskunde is ’n menslike aktiwiteit wat deur alle kulture beoefen is, vir duisende jare reeds. Wiskundige probleemoplossing stel ons in staat om die wêreld rondom ons (fisies, sosiaal en ekonomies) te verstaan en, belangrikste van alles, om te leer om kreatief te dink.

Dit stem goed ooreen met die probleemoplossing siening van wiskunde en mag dalk sommige van ons instrumentalistiese of Platonistiese sienings, as ’n statiese versameling van kennis, feite, reëls en vaardighede wat geleer en toegepas moet word, uitdaag. Die NKV probeer om so ’n benadering te ontmoedig en moedig wiskunde-onderwysers aan om op ’n dinamiese en kreatiewe manier hulle leerders as wiskundiges te betrek by ’n proses van studie, begrip, redenering, probleemoplossing en kommunikasie. Hieronder is ’n lys wat u kan help om u lesse aktief te ontwerp in ’n poging om die NKV definisie van wiskunde te omhels en om nader te beweeg aan ’n probleemoplossing konsepsie van die onderwerp. Die aanvaarding van so ’n benadering tot die onderrig en leer van wiskunde sal op sy beurt bydra tot die implementering en realisering van die voorgenome kurrikulum, in terme van die kwaliteit van die leerders wat uit die onderwysstelsel kom.

| Aktiwiteit | Voorbeeld |
|---|---|
| Leerders neem deel aan die oplossing van kontekstuele probleme wat verband hou met hul lewens en vereis dat hulle ’n probleem interpreteer en dan ’n geskikte wiskundige oplossing te vind. | Leerders word gevra om uit te werk watter busdiens die goedkoopste is, gegee die tariewe en die afstand wat hulle wil reis. |
| Leerders raak betrokke by die oplos van probleme van ’n suiwer wiskundige aard, wat hoërorde denke en die toepoassing van kennis (ni standaard probleme) benodig. | Leerders word gevra om ’n grafiek te teken. Hulle het nog nie ’n spesifieke tekentegniek (byvoorbeeld vir ’n parabool) geleer nie, maar het geleer om die tabelmetode te gebruik om reguit lyne te teken. |
| Leerders kry geleentheid om oor betekenis te redeneer. | Leerders bespreek hul begrip van konsepte en strategieë vir die oplossing van probleme met mekaar en met die onderwyser. |
| Leerders word geleer end gevra om situasies op verskeie ekwivalente maniere te verteenwoordig (wiskundige modellering). | Leerders verteenwoordig dieselfde data met behulp van ’n grafiek, ’n tabel en ’n formule om die data voor te stel. |
| Leerders doen individueel wiskundige ondersoeke in die klas, gelei deur die onderwyser waar nodig. | Elke leerder kry ’n wiskundige probleem (byvoorbeeld om die aantal priemgetalle minder as 50 te vind) wat ondersoek moet word en die oplossing neergeskryf moet word. Leerders werk onafhanklik. |
| Leerders werk saam as ’n groep/span om ondersoek in te stel of ’n wiskundige probleem op te los. | ’n Groep word opdrag gegee om saam te werk aan ’n probleem wat vereis dat hulle patrone in data ondersoek, om veronderstellings te maak en ’n formule vir die patroon te vind. |
| Leerders doen oefeninge om hulle kennis van konsepte te konsolideer en verskeie vaardighede te bemeester. | Voltooiing van ’n oefening wat roetine prosedures benodig. |
| Leerders kry geleenthede om die wisselwerking tussen verskillende aspekte van wiskunde te sien en om te sien hoe die verskillende uitkomste verwant is. | Terwyl leerders deur meetkunde probleme werk, word hulle aangemoedig om gebruik te maak van algebra. |
| Leerders word gevra om probleme vir hulle onderwyser en klasmaats op te stel. | Leerders word gevra ’n algebraïese woordsom op te stel (waarvan hulle ook die oplossing ken), vir die persoon wat langs hulle sit om op te los. |

Oorsig van onderwerpe en hulle relevansie:

| **1. Funksies – lineêr, kwadraties, eksponensiëel, rasioneel** | **Relevansie** |
|---|---|
| Bekendsteling van leerders aan 'n meer formele definisie van 'n funksie en brei graad 11 werk oor verwantskappe tussen veranderlikes in terme van numeriese, grafiese, woordelikse en simboliese voorstellings van funksies uit. Leerders moet gemaklik tussen hierdie voorstellings (tabelle, grafieke, woorde en formules) kan omskakel. Sluit in lineêre, kwadratiese en sommige derdegraadse polinome funksies, eksponensiële en logaritmiese funksies en sommige rasionale funksies.<br>Die inverses van voorgeskrewe funksies en wees bewus dat in die geval van baie-tot-eenfunksies, die gebied beperk moet word indien die inverse 'n funksie moet wees.<br>Probleemoplossing en grafiekwerk wat die voorgeskrewe funksies betrek. Insluitend die logaritmiese funksie. | Funksies vorm 'n sentrale deel van leerders se wiskundige begrip en redenasie-proseese in algebra. Dit is ook uitstekende geleentheid vir kontekstuele wiskundige modelleringsvrae. |

| **2. Getalpatrone, rye en reekse** | **Relevansie** |
|---|---|
| Identifiseer en los probleme op wat betrekking het op getalpatrone wat lei tot rekenkundige en meetkundige rye insluitende oneindige meetkundige reekse. | Baie wiskunde wentel rondom die identifisering van patrone. |

| **3. Finansies, groei en krimping** | **Relevansie** |
|---|---|
| (a) Bereken die waarde van n in die formule<br>$A = P(1+i)^n$ en $A = P(1-i)^n$<br>(b) Pas kennis van meetkundige reekse toe om annuïteits- en verbandleningterugbetalingsprobleme op te los.<br>Analiseer krities verskillende leningsopsies.<br>Analiseer krities verskillende leningsopsies. | Die wiskunde van finansies is baie relevant vir daaglikse en langtermyn finansiële besluite wat leerders sal moet maak vir beleggings, lenings, spaar, begrip van wisselkoerse en die invloed daarvan wêreldwyd. |

| **4. Algebra** | **Relevansie** |
|---|---|
| Demonstreer 'n verstaan van die definisie van 'n logaritme en enige wette wat nodig is om lewensegte probleme op te los.<br>• Neem kennis van en verstaan die res en faktorstellings vir derdegraadsepolinome. • Faktoriseer derdegraadse polinome (insluitend voorbeelde wat die faktorstelling benodig). | Algebra verskaf die grondslag vir wiskundige leerders om te beweeg van numeriese berekeninge na veralgemeende operasies, vereenvoudiging van uitdrukkings, oplos van vergelykings en gebruik van grafieke en ongelykhede vir oplossing van kontekstuele probleme. |

| 5. Differensiaalrekening | Relevansie |
|---|---|
| (a) ‘n Intuïtiewe verstaan van die limietbegrip.<br>(b) Differensiasie van gespesifiseerde funksies deur eerste beginsels.<br>(c) Gebruik van gespesifiseerde reëls van differensiasie.<br>(d) Die vergelykings van raaklyne aan grafieke.<br>(e) Die vermoë om derdegraadse grafieke te skets.<br>(f) Praktiese probleme wat optimalisering en tempo van verandering behels (insluitend beweging). | The central aspect of rate of change to differential calculus is a basis to further understanding of limits, gradients and calculations and formulae necessary for work in engineering fields, e.g. designing roads, bridges etc. |

| 6. Waarskynlikheid | Relevansie |
|---|---|
| (a) Veralgemening van die fundamentele telbeginsel.<br>(b) Waarskynlikheidsprobleme deur van die fundamentele telbeginsel gebruik te maak. | Hierdie onderwerp is nuttig vir die ontwikkeling van goeie logiese redenasievermoë en vir die opvoeding van leerders in terme van werklike lewenskwessies soos dobbelary en die slaggate daarvan. |

| 7. Euklidiese Meetkunde en Meting | Relevansie |
|---|---|
| (a) Hersien vorige (graad 9) werk oor die nodige en voldoende voorwaardes vir veelhoeke om gelykvormig te wees.<br>(b) Bewys (aanvaar bewyse vanuit vorige grade):<br>• dat ‘n lyn wat ewewydig aan een sy van ‘n driehoek getrek word die ander twee sye eweredig verdeel (en die middelpuntstelling as ‘n spesiale geval van hierdie stelling) ;<br>• dat gelykhoekige driehoeke ook gelykvormig is;<br>• dat driehoeke waarvan die sye eweredig is ook gelykvormig is;<br>• die Pythagoriaanse stelling deur gelykvormige driehoeke; en<br>• meetkundige vraagstukke/probleme. | Die denkprosesse en wiskundige vaardighede met betrekking tot die bewys van veronderstellings en die indentifisering van valse veronderstellings is meer relevant as om die inhoud te studeer. Die oppervlakte en volume in praktiese kontekste soos die ontwerp van kombuise, die teël en verf van kamers, die ontwerp van verpakking, ens. is relevant tot die huidige en toekomstige lewens var leerdeers. |

| 8. Trigonometrie | Relevansie |
|---|---|
| Bewys en gebruik die saamgestelde en dubbelhoekidentiteite.<br>Los probleme in twee- en driedimensionele figure op. | Trigonometrie het versleie gebruike in die samelewing, bv. in navigasie, musiek, geografie en die ontwerp en konstruksie van geboue. |

| 9. Analytiese Meetkunde | Relevansie |
|---|---|
| Gebruik ‘n tweedimensionele Cartesiese koördinaatstelsel om die volgende af te lei en toe te pas:<br>• die vergelyking van ‘n sirkel (met enige middelpunt) ; en<br>• die vergelyking van ‘n raaklyn aan ‘n sirkel by ‘n gegewe punt op die sirkel. | Hierdie afdeling verskaf ’n verdere toegepassing vir leerders se algebraïese en trigonometriese interaksie met die Cartesise vlak. Kunstenaars en die ontwerp en uitleg industrieë maak dikwels gebruik van die inhoud en denkprosesse van hierdie wiskundige onderwerp. |

| 10. Statistiek | Relevansie |
|---|---|
| (a) Stel tweeveranderlike numeriese data as 'n spreidiagram voor en bepaal intuïtief en deur eenvoudige ondersoek of 'n lineêre, kwadratiese of 'n eksponensiële funksie die data die beste sal pas.<br>(b) Gebruik 'n sakrekenaar om die lineêre regressielyn te bereken wat 'n gegewe stel tweeveranderlike numeriese data die beste sal pas.<br>(c) Gebruik 'n sakrekenaar om die korrelasiekoëffisiënt van 'n stel tweeveranderlike numeriese data te bereken en maak gepaste afleidings. | Mense word daagliks gekonfronteer met die interpretasie van data wat deur die media verskaf word. Dikwels word data bevooroordeeld of wanvoorgestel binne 'n sekere konteks. In enige soort navorsing is die insameling en hantering van data kernprosesse. Hierdie onderwerp help ook leerders op om meer sosiaal en polities opgevoed te wees ten opsigte van die media. |

Wiskunde onderwysers moet ook verseker dat die volgende belangrike spesifieke doelwitte en algemene beginsels toegepas word in wiskunde-aktiwiteite in alle grade:

- Sakrekenaars mag slegs gebruik word om die standaard numeriese berekeninge uit te voer en berekeninge wat met die hand gedoen is, te kontroleer
- Werklike probleme geïntegreer word in alle afdelings, om wiskundige modellering te behou as 'n belangrike fokuspunt van die kurrikulum
- Ondersoeke gee leerders die geleentheid om hul vermoë om meer metodies te wees, om te kan veralgemeen, en om veronderstellings te kan ontwikkel en regverdig en/of bewys.
- Gepaste benaderings- en afrondingsvaardighede moet geleer word en voortdurend aangemoedig word in aktiwiteite.
- Die geskiedenis van wiskunde moet ingewerk word in projekte en take, waar moontlik, om die menslike aspek en ontwikkelende aard van wiskunde te illustreer.
- Kontekstuele probleme moet kwessies met betrekking tot gesondheid, maatskaplike, ekonomiese, kulturele, wetenskaplike, politieke en omgewingskwessies insluit, waar moontlik.
- Konseptuele begrip van "wanneer" en "hoekom" moet ook deel vorm van die tipes probleme.
- Onderrig vir gemengde vermoëns vereis dat opvoeders in staat is om leerders uit te daag en remediërende ondersteuning aan te bied, waar nodig.
- Wanpersepsies wat deur assessering blootgestel word, moet hanteer en reggestel word met behulp van vrae ontwerp deur opvoeders.
- Probleemoplossing en kognitiewe ontwikkeling moet sentraal wees tot alle wiskunde onderrig en leerwerk, sodat leerders hulle kennis doeltreffend kan toepas.

**Toekenning van onderrigtyd:**
Tydstoekenning vir Wiskunde per week: 4 ure en 30 minute bv. ses 45 min. periodes per week.

| Kwartaal | Onderwerp | Aantal weeks |
|---|---|---|
| **Kwartaal 1** | Patrone, rye en reekse | 3 |
| | Funksies en inverse | 3 |
| | Eksponensiële en Logaritmiese funksies | 1 |
| | Finansies, groei en verval | 2 |
| | Trigonometrie, -saamgestelde hoeke | 2 |
| **Kwartaal 2** | Trigonometrie 2D en 3D | 2 |
| | Polinoomfunksies | 1 |
| | Differensiaalrekene | 3 |
| | Analitiese Meetkunde | 2 |
| | Half-jaar eksamens | 3 |
| **Kwartaal 3** | Euklidiese meetkunde | 2 |
| | Statistiek | 2 |
| | Waarskynlikheid | 2 |
| | Hersiening | 1 |
| | Proefeksamens | 3 |
| **Kwartaal 4** | Hersiening | 3 |
| | Eksamens | 6 |

Sien bladsy 20 van die Kurrikulum- en Assesseringsbeleidsraamwerk vir die volgordebepaling en tempo van onderwerpe.

## 1.3 Assesering

"Opvoeder assessering is deel van die alledaagse onderrig en leerwerk in die klaskamer. Opvoeders hou besprekings met leerders, lei hulle in hul werk, vra en beantwoord vrae, neem waar, help, moedig aan en daag uit. Daarbenewens merk en hersien hulle geskrewe en ander vorme van werk. Deur middel van hierdie aktiwiteite is hulle voortdurend besig om meer uit te vind oor hulle leerders se vermoëns en prestasies. Hierdie kennis lig dan planne in vir toekomstige werk. Opvoeder assessering behels hierdie deurlopende proses. Dit moet nie gesien word as 'n afsonderlike aktiwiteit wat noodwendig die gebruik van ekstra take of toetse vereis nie."

Soos die aanhaling hierbo suggereer, behoort assessering opgeneem te word as deel van die klaskamerpraktyk, eerder as 'n afsonderlike aktiwiteit. Navorsing gedurende die afgelope tien jaar dui aan dat leerders 'n gevoel kry van wat hulle weet en nie weet nie, van wat hulle hieromtrent kan doen en hoe hulle hieroor voel, vanaf gereelde klaskamerassessering en onderwyser terugvoer. Die onderwyser se persepsies van en benadering tot assessering (beide formele en informele assessering) kan 'n invloed hê op die klaskamerkultuur, wat geskep word met betrekking tot die leerders se verwagtinge van en prestasie in assesseringstake. Literatuur oor klaskamerassessering onderskei tussen twee verskillende doelwitte van assessering: assessering van leer en assessering vir leer.

Assessering van leer is geneig om 'n meer formele assessering te wees en assesseer hoeveel leerders geleer het, of op 'n bepaalde punt in die jaarlikse onderrigplan verstaan. Die NKV bied omvattende riglyne oor die soorte en hoeveelheid van formele assessering wat moet plaasvind binne die onderrigjaar, om die skoolgebaseerde assesseringspunt saam te stel. Die skoolgebaseerde assesseringspunt dra 25% by tot die finale persentasie van 'n leerder se promosiepunt; die einde van die jaar eksamen bepaal die ander 75% van die jaarlikse promosiepunt. Daar word van leerders verwag om 7 formele assesseringstake vir hul skoolgebaseerde assesseringspunt te hê. Die aantal take en hul gewig in die graad 12 wiskunde kurrikulum is hieronder opgesom:

| | | **Take** | **Gewigstoekening (persent)** |
|---|---|---|---|
| Skool-gebaseerde Assessering | Kwartaal 1 | Toets<br>Projek/Ondersoek<br>Opdrag | 10<br>20<br>10 |
| | Kwartaal 2 | Toets<br>Half-jaar eksamens | 10<br>15 |
| | Kwartaal 3 | Toets<br>Proefeksamens | 10<br>25 |
| | Kwartaal 4 | | |
| Skool-gebaseerde Asseseringspunt | | | 100 |
| Skool-gebaseerde Asseseringspunt (as 'n persent van vorderingspunt) | | | 25% |
| Eindeksamen | | | 75% |
| Vorderingspunt | | | 100% |

Die volgende is 'n kort verduideliking van elk van die assesseringstake ingesluit in die assesseringsprogram hierbo

### Toets

Alle wiskunde-opvoeders is vertroud met hierdie vorm van formele assessering. Die toetse sluit 'n verskeidenheid van items/vrae in wat die onderwerpe dek wat reeds voor die toets aangebied is. Die nuwe NKV bepaal ook dat wiskundetoetse vrae wat betrekking het op die volgende vier tipes kognitiewe vlakke insluit:

| Kognitiewe vlakke | Beskrywing | Gewigstoekening (persent) |
|---|---|---|
| Kennis | Beramings- en toepaslike afronding van getalle.<br>Bewyse van voorgeskrewe stellings.<br>Die aflei van formules.<br>Direkte herroeping<br>Identifisering en die direkte gebruik van formules op die inligtingsblad (geen verandering van die onderwerp). Gebruik van wiskundige feite..<br>Toepaslike gebruik van wiskundige woordeskat. | 20 |
| Roetine prosedures | Voer bekende prosedures uit.<br>Eenvoudige toepassings en berekeninge.<br>Afleiding vanaf die gegewe inligting.<br>Identifikasie en die gebruik (insluitend die verandering van die onderwerp) van korrekte formules.<br>Vrae oor die algemeen soortgelyk aan dié wat in die klas behandel is. | 35 |
| Komplekse prosedures | Probleme behels komplekse berekenings en/of hoër redenasie.<br>Daar is dikwels nie 'n duidelike pad na die oplossing.<br>Probleme hoef nie gebaseer te wees op 'n werklike konteks nie.<br>Kan die vorming van beduidende verbinddings tussen verskillende voorstellings behels. Verreis konseptuele begrip.<br>Vereis konseptuele begrip. | 30 |
| Probleemoplossing | Voorheen ongesiende nie-roetine probleme (wat nie noodwendig moeilik is nie).<br>Hoër orde begrip en prosesse is dikwels betrokke.<br>Kan die vermoë om die probleem in sy samestellende dele op te breek, vereis. | 15 |

Die uiteensetting van die toetse oor die vier kwartale van die NKV assesseringsprogram word as volg opgesom:

**Kwartaal 1:** Een toets/opdrag van ten minste 50 punte en een uur.

**Kwartaal 2:** Een toets van ten minste 50 punte en een uur.

**Kwartaal 3:** Een toets van ten minste 50 punte en een uur.

**Kwartaal 4:** Geen.

## Projekte/Ondersoeke

Ondersoeke en projekte bestaan uit oop vrae wat denkprosesse inisiëer en ontwikkel. Die aanleer en ontwikkeling van probleem-vaardighede is 'n noodsaaklike deel van ondersoeke en projekte. Hierdie take bied leerders die geleentheid om ondersoek in te stel, inligting te versamel, resultate te tabuleer, veronderstellings te maak, en hierdie veronderstellings te regverdig of bewys. Voorbeelde van ondersoeke en projekte en moontlike assesseringskale word aangegee in die volgende afdeling oor assessering ondersteuning. Die NKV assesseringsprogram dui aan dat slegs een projek of ondersoek (van ten minste 50 punte) per jaar ingesluit moet word. Alhoewel die projek/ondersoek in die eerste kwartaal aangegee word van die assesseringsskedule, kan dit ook in die tweede kwartaal gedoen word.




Vir $h(x)$:

$$\begin{aligned}
\text{Afsnit: } & (0;4) \\
\text{Draaipunt: } & (0;4) \\
\text{Asse van simmetrie: } & x = 0 \\
\text{Gebied: } & \{x : x \in \mathbb{R}\} \\
\text{Terrein: } & \{y : y \geq 4, y \in \mathbb{R}\} \\
\text{Minimum waarde: } & y = 4
\end{aligned}$$

Vir $l(x)$:

$$\begin{aligned}
\text{Afsnit: } & (0;-4) \\
\text{Draaipunt: } & (0;-4) \\
\text{Asse van simmetrie: } & x = 0 \\
\text{Gebied: } & \{x : x \in \mathbb{R}\} \\
\text{Terrein: } & \{y : y \leq -4, y \in \mathbb{R}\} \\
\text{Maksimum waarde: } & y = -4
\end{aligned}$$

2. Gegee $f(x) = -3x - 6$ en $g(x) = mx + c$. Bepaal die waardes van $m$ en $c$ as $g \parallel f$ en $g$ deur die punt $(1;2)$ gaan. Skets die grafieke van beide funksies op dieselfde assestelsel.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}
g(x) &= mx + c \\
m &= -3 \\
g(x) &= -3x + c \\
\text{Vervang } (1;2) \quad 2 &= -3(1) + c \\
\therefore c &= 5 \\
\therefore g(x) &= -3x + 5
\end{aligned}$$

$$\text{Afsnitte vir } g: \quad (\frac{5}{3};0);(0;5)$$

$$\text{Afsnitte vir } f: \quad (-2;0);(0;-6)$$




3. Gegee $m : \frac{x}{2} - \frac{y}{3} = 1$ en $n : -\frac{y}{3} = 1$. Bepaal die $x$- en $y$-afsnitte en skets beide grafieke op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**

Vir $m(x)$:

$$\frac{x}{2} - \frac{y}{3} = 1$$
$$\text{Laat } x = 0 : \quad -\frac{y}{3} = 1$$
$$y = -3$$
$$\text{Laat } y = 0 : \quad \frac{x}{2} = 1$$
$$x = 2$$
$$\text{Afsnitte: } (2; 0); (0; -3)$$

Vir $n(x)$:

$$-\frac{y}{3} = 1$$
$$\therefore y = -3$$
$$\text{Afsnitte: } (0; -3)$$

Skryf die lineêre funksie in standaardvorm:

$$\frac{x}{2} - \frac{y}{3} = 1$$
$$\frac{3x}{2} - y = 3$$
$$\frac{3x}{2} - 3 = y$$
$$\therefore y = \frac{3x}{2} - 3$$




4. Gegee $p(x) = 3^x, q(x) = 3^{-x}$ en $r(x) = -3^x$.

   a) Skets $p, q$ en $r$ op dieselfde assestelsel.
   **Oplossing:**




   b) Bepaal die afsnitte, asimptote, gebied en terrein vir elk van die funksies.
   **Oplossing:**
   Vir $p(x)$:

$$\begin{aligned}\text{Afsnit: } & (0;1)\\ \text{Asimptote: } & y = 0\\ \text{Gebied: } & \{x : x \in \mathbb{R}\}\\ \text{Terrein: } & \{y : y > 0\}\end{aligned}$$

   Vir $q(x)$:

$$\begin{aligned}\text{Afsnit: } & (0;1)\\ \text{Asimptote: } & y = 0\\ \text{Gebied: } & \{x : x \in \mathbb{R}\}\\ \text{Terrein: } & \{y : y > 0\}\end{aligned}$$

   Vir $r(x)$:

Afsnit: $(0; -1)$
Asimptote: $y = 0$
Gebied: $\{x : x \in \mathbb{R}\}$
Terrein: $\{y : y < 0\}$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29QX 1b. 29QY 1c. 29QZ 2. 29R2 3. 29R3 4a. 29R4 4b. 29R5

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 3.2 Funksies en relasies

### Oefening 3 – 2: Herkenning van funksies

1. Beskou die grafieke hieronder en bepaal of hulle funksies is of nie:

a) 

**Oplossing:**
Ja

b) 

**Oplossing:**
Ja

c) 

**Oplossing:**
Ja

d) 

**Oplossing:**
Nee

e) 

**Oplossing:**
Ja

f) 

**Oplossing:**
Nee

g) 

**Oplossing:**
Ja

h) 

**Oplossing:**
Nee

2. Skets die volgende en bepaal of hulle funksies is of nie:

a) $x + y = 4$

**Oplossing:**




Een-tot-een relasie: dus is dit 'n funsie.

b) $y = \frac{x}{4}$

**Oplossing:**




Een-tot-een relasie: dus is dit 'n funsie.

c) $y = 2^x$

**Oplossing:**




Een-tot-een relasie: dus is dit 'n funsie.

d) $x^2 + y^2 = 9$

**Oplossing:**




een-tot-meer relasie: dus is dit nie 'n funksie nie.

e) $y = \tan x$

**Oplossing:**




Baie-tot-een relasie: dus is dit 'n funksie.

3. Die tabel hieronder gee die gemiddelde inkomste per kop, $d$, in 'n sekere streek van die land as 'n funksie van $u$, die persentasie werklose mense. Skryf 'n vergelyking neer wat toon dat die gemiddelde inkomste 'n funksie van die persentasie werklose mense is.

| $u$ | 1 | 2 | 3 | 4 |
|---|---|---|---|---|
| $d$ | 22 500 | 22 000 | 21 500 | 21 000 |

**Oplossing:**

Die inkomste per kop is 'n maatstaf van die gemiddelde inkomste wat 'n persoon in 'n sekere streek verdien.

Ons sien dat daar 'n konstante verskil van $-500$ tussen die opeenvolgende waardes van $d$ is, dus is die relasie 'n lineêre funksie in die vorm $y = mx + c$:

$u$ is die onafhanklike veranderlike en $d$ is die afhanklike veranderlike.

$$d = mu + c$$
$$m = -500$$
$$d = -500u + c$$

Stel enige van die gegewe stel waardes in om vir $c$ op te los:

$$22\ 500 = -500(1) + c$$
$$\therefore c = 23\ 000$$

Die funksie is: $d = -500u + 23\ 000$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29R6 1b. 29R7 1c. 29R8 1d. 29R9 1e. 29RB 1f. 29RC
1g. 29RD 1h. 29RF 2a. 29RG 2b. 29RH 2c. 29RJ 2d. 29RK
2e. 29RM 3. 29RN

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 3.3 Inverse funksies

## 3.4 Lineêre funksies

### Inverse van die funksie $y = ax + q$

**Oefening 3 – 3: Inverse van die funksie $y = ax + q$**

1. Gegee $f(x) = 5x + 4$, bepaal $f^{-1}(x)$.

   **Oplossing:**

$$f(x) : y = 5x + 4$$
$$f^{-1}(x) : x = 5y + 4$$
$$\therefore x - 4 = 5y$$
$$y = \frac{1}{5}x - \frac{4}{5}$$
$$\therefore f^{-1}(x) = \frac{1}{5}x - \frac{4}{5}$$

2. Beskou die relasie $f(x) = -3x - 7$.

   a) Is die relasie 'n funksie? Gee 'n rede vir jou antwoord.

**Oplossing:**
Ja dit is 'n funksie. Elke $x$-waarde word verbind met slegs een $y$-waarde, dit is dus 'n een-tot-een relasie.

b) Identifiseer die gebied en terrein.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\text{Gebied } &\{x : x \in \mathbb{R}\}\\ \text{Terrein } &\{y : y \in \mathbb{R}\}\end{aligned}$$

c) Bepaal $f^{-1}(x)$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}f(x) &: y = -3x - 7\\ f^{-1}(x) &: x = -3y - 7\\ \therefore x + 7 &= -3y\\ y &= -\frac{1}{3}x - \frac{7}{3}\\ \therefore f^{-1}(x) &= -\frac{1}{3}x - \frac{7}{3}\end{aligned}$$

3. a) Skets die grafiek van die funksie $f(x) = 3x - 1$ en sy inverse op dieselfde assestelsel. Dui die afsnitte en simmetrie-as van die twee grafieke aan.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}y &= 3x - 1\\ x &= 3y - 1\\ \therefore 3y &= x + 1\\ y &= \frac{1}{3}x + \frac{1}{3}\end{aligned}$$

Die afsnitte is:

$$\begin{aligned}f(x) &: x = 0, y = -1\\ &y = 0, x = \frac{1}{3}\\ f^{-1}(x) &: x = 0, y = \frac{1}{3}\\ &y = 0, x = -1\end{aligned}$$




b) $T\left(\frac{4}{3}; 3\right)$ is 'n punt op $f$ en $R$ is 'n punt op $f^{-1}$. Bepaal die koördinate van $R$ as $R$ en $T$ simmetries is.

**Oplossing:** $R\left(3; \frac{4}{3}\right)$

4. a) Verduidelik waarom die lyn $y = x$ 'n simmetrie-as is vir die funksie en sy inverse.

**Oplossing:**

Om 'n funksie te reflekteer om die $y$-as, vervang ons elke $x$ met $-x$. Net so, om 'n funksie te reflekteer om $x$-as, vervang ons elke $y$ met $-y$. Om 'n funksie te reflekteer om 'n lyn $y = x$, vervang ons $x$ met $y$ en $y$ met $x$, wat eintlik is hoe ons 'n inverse bepaal.




b) Sal die lyn $y = -x$ 'n simmetrie-as vir die funksie en sy inverse wees?

**Oplossing:** Nee dit sal nie.

5. a) Gegee $f^{-1}(x) = -2x + 4$, bepaal $f(x)$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} f^{-1}(x) : y &= -2x + 4 \\ f(x) : x &= -2y + 4 \\ \therefore 2y &= -x + 4 \\ y &= -\frac{1}{2}x + 2 \\ \therefore f(x) &= -\frac{1}{2}x + 2 \end{aligned}$$

b) Bereken die afsnitte van $f(x)$ en $f^{-1}(x)$.

**Oplossing:**

Beskou $f(x)$:

$$\begin{aligned} \text{Laat } y &= -\frac{1}{2}x + 2 \\ \text{Laat } x = 0: \quad y &= -\frac{1}{2}(0) + 2 \\ y &= 2 \\ \therefore y &- \text{afsnit is } (0;2) \\ \\ \text{Laat } y = 0: \quad 0 &= -\frac{1}{2}x + 2 \\ -2 &= -\frac{1}{2}x \\ x &= 4 \\ \therefore x &- \text{afsnit is } (4;0) \end{aligned}$$

Beskou $f^{-1}(x)$:

$$\text{Laat } y = -2x + 4$$
$$\text{Laat } x = 0: \quad y = -2(0) + 4$$
$$y = 4$$
$$\therefore y - \text{afsnit is } (0;4)$$

$$\text{Laat } y = 0: \quad 0 = -2x + 4$$
$$2x = 4$$
$$x = 2$$
$$\therefore x - \text{afsnit is } (2;0)$$

Daarom is die afsnitte van $f(x)$, $(4;0)$ en $(0;2)$ en die afsnitte van $f^{-1}(x)$ is $(2;0)$ en $(0;4)$.

c) Bereken die koördinate van $T$, die snypunt van $f(x)$ en $f^{-1}(x)$.
**Oplossing:**
Om die snypunt te bepaal, laat ons $f(x) = f^{-1}(x)$:

$$-\frac{1}{2}x + 2 = -2x + 4$$
$$-\frac{1}{2}x + 2x = 4 - 2$$
$$\frac{3}{2}x = 2$$
$$\therefore x = \frac{4}{3}$$
$$\text{En } y = -2\left(\frac{4}{3}\right) + 4$$
$$= -\frac{8}{3} + 4$$
$$= \frac{4}{3}$$

Dit gee die punt $T\left(\frac{4}{3};\frac{4}{3}\right)$.

d) Skets die grafieke van $f$ en $f^{-1}$ op dieselfde assestelsel. Toon die afsnitte en die punt $T$ op die grafiek aan.
**Oplossing:**




e) Is $f^{-1}$ 'n stygende of dalende funksie?
**Oplossing:**
Dalende funksie. Die funksie se waardes neem af as $x$ toeneem.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29RR 2a. 29RS 2b. 29RT 2c. 29RV 3. 29RW 4. 29RX
5. 29RY

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

### Inverse van die funksie $y = ax^2$

**Oefening 3 – 4: Inverses - gebied, terrein, afsnitte, beperkings**

1. Bepaal die inverse van elk van die volgende funksies:

a) $y = \frac{3}{4}x^2$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} y &= \frac{3}{4}x^2 \\ \text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad x &= \frac{3}{4}y^2 \\ \frac{4}{3}x &= y^2 \\ \therefore y &= \pm\sqrt{\frac{4}{3}x} \qquad (x \geq 0) \end{aligned}$$

b) $4y - 8x^2 = 0$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad 4x - 8y^2 &= 0 \\ 4x &= 8y^2 \\ \frac{1}{2}x &= y^2 \\ \therefore y &= \pm\sqrt{\frac{1}{2}x} \qquad (x \geq 0) \end{aligned}$$

c) $x^2 + 5y = 0$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad y^2 + 5x &= 0 \\ y^2 &= -5x \\ \therefore y &= \pm\sqrt{-5x} \qquad (x \leq 0) \end{aligned}$$

d) $4y - 9 = (x + 3)(x - 3)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 4y - 9 &= x^2 - 9 \\ 4y &= x^2 \\ \text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad 4x &= y^2 \\ \therefore y &= \pm\sqrt{4x} \qquad (x \geq 0) \end{aligned}$$

2. Die funksie $g(x) = \frac{1}{2}x^2$ vir $x \geq 0$ word gegee.

a) Bepaal die inverse van $g$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{Laat } y &= \frac{1}{2}x^2 \qquad (x \geq 0) \\
\text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad x &= \frac{1}{2}y^2 \qquad (y \geq 0) \\
2x &= y^2 \\
y &= \sqrt{2x} \qquad (x \geq 0, y \geq 0)
\end{aligned}$$

$$\therefore g^{-1}(x) = \sqrt{2x} \qquad (x \geq 0)$$

b) Skets $g$ en $g^{-1}$ op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**




c) Is $g^{-1}$ 'n funksie? Verduidelik jou antwoord.

**Oplossing:**

Ja. Dit slaag die vertikale lyn toets en is 'n een-tot-een relasie.

d) Gee die definisieversameling en waardeversameling van $g$ en $g^{-1}$.

**Oplossing:**

| | | |
|---|---|---|
| $g$ : | definisieversameling $x \geq 0$ | waardeversameling $y \geq 0$ |
| $g^{-1}$ : | definisieversameling $x \geq 0$ | waardeversameling $y \geq 0$ |

e) Bepaal die koördinate van die snypunt(e) van die funksie en sy inverse.

**Oplossing:**

Om die snypunte te bepaal, stel ons $g(x)$ en $g^{-1}(x)$ gelyk aan mekaar:

$$\begin{aligned}
\frac{1}{2}x^2 &= \sqrt{2x} \\
\left(\frac{1}{2}x^2\right)^2 &= \left(\sqrt{2x}\right)^2 \\
\frac{1}{4}x^4 &= 2x \\
x^4 &= 8x \\
x^4 - 8x &= 0 \\
x(x^3 - 8) &= 0 \\
x(x-2)(x^2 + 2x + 4) &= 0 \\
\therefore x = 0 \text{ of } x = 2 \text{ of } & x^2 + 2x + 4 = 0
\end{aligned}$$

$$\begin{aligned}
\text{As } x &= 0 \\
y &= 0 \\
\text{As } x &= 2 \\
y &= \frac{1}{2}(2)^2 \\
&= 2
\end{aligned}$$

$$\text{As } x^2 + 2x + 4 = 0$$

$$\begin{aligned} \text{Gebruik die kwadratiese formule: } x &= \frac{-b \pm \sqrt{b^2 - 4ac}}{2a} \\ &= \frac{-2 \pm \sqrt{(2)^2 - 4(1)(4)}}{2(1)} \\ &= \frac{-2 \pm \sqrt{-12}}{2} \\ &= \text{geen reële oplossing} \end{aligned}$$

Dus kry ons die punte $(0; 0)$ of $(2; 2)$.

3. Die grafiek van die parabool $f(x) = ax^2$ word gegee met $x \geq 0$ en dit gaan deur die punt $P(1; -3)$.




a) Bepaal die vergelyking van die parabool.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Laat } y &= ax^2 \\ \text{Vervang } P(1; -3): \quad -3 &= a(1)^2 \\ \therefore a &= -3 \\ \therefore f(x) &= -3x^2 \quad (x \geq 0) \end{aligned}$$

b) Bepaal die gebied en terrein van $f$.

**Oplossing:**

$f$ : gebied $\{x : x \geq 0\}$ terrein $\{y : y \leq 0\}$

c) Gee die koördinate van die punt op $f^{-1}$ wat simmetries is met die punt $P$ om die lyn $y = x$.

**Oplossing:** $(-3; 1)$

d) Bepaal die vergelyking van $f^{-1}$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Laat } y &= -3x^2 \qquad (x \geq 0) \\ \text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad x &= -3y^2 \qquad (y \geq 0) \\ -\frac{1}{3}x &= y^2 \\ y &= \sqrt{-\frac{1}{3}x} \qquad (x \leq 0, y \geq 0) \end{aligned}$$

$$\therefore f^{-1}(x) = \sqrt{-\frac{1}{3}x} \qquad (x \leq 0)$$

e) Bepaal die definisieversameling en waardeversameling van $f^{-1}$.

**Oplossing:**

$f^{-1}$ : definisieversameling $\{x : x \leq 0\}$ waardeversameling $\{y : y \geq 0\}$

f) Skets die grafiek van $f^{-1}$.

**Oplossing:**




4. a) Bepaal die inverse van $h(x) = \frac{11}{5}x^2$.

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\text{Laat } y &= \frac{11}{5}x^2 \\
\text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om :} \quad x &= \frac{11}{5}y^2 \\
\frac{5}{11} &= y^2 \\
\therefore y &= \pm\sqrt{\frac{5}{11}x} \qquad (x \geq 0)
\end{aligned}
$$

b) Skets beide grafieke op dieselfde assestelsel:

**Oplossing:**




c) Beperk die definisieversameling van $h$ sodat die inverse 'n funksie is.

**Oplossing:**

Opsie 1: Beperk die definisieversameling van $h$ tot $x \geq 0$ sodat die inverse $\left(h^{-1}\right)$ ook 'n funksie is. Die beperking $x \geq 0$ op die definisieversameling van $h$ sal die waardeversameling van $h^{-1}$ beperk sodat $y \geq 0$.

| | | |
|---|---|---|
| $h$ : | definisieversameling $x \geq 0$ | waardeversameling $y \geq 0$ |
| $h^{-1}$ : | definisieversameling $x \geq 0$ | waardeversameling $y \geq 0$ |



**of**

Opsie 2: Beperk die definisieversameling van $h$ tot $x \leq 0$ sodat die inverse $\left(h^{-1}\right)$ ook 'n funksie is. Die beperking $x \leq 0$ op die definisieversameling van $h$ sal die waardeversameling van $h^{-1}$ beperk sodat $y \leq 0$.

$$\begin{array}{rll} h: & \text{definisieversameling } x \leq 0 & \text{waardeversameling } y \geq 0 \\ h^{-1}: & \text{definisieversameling } x \geq 0 & \text{waardeversameling } y \leq 0 \end{array}$$




5. Die diagram toon die grafieke van $g(x) = mx + c$ en $f^{-1}(x) = a\sqrt{x}$, $(x \geq 0)$. Beide die grafieke gaan deur die punt $P(4;-1)$.




a) Bepaal die waardes van $a$, $c$ en $m$.

**Oplossing:**

Op die grafiek sien ons dat die reguitlyn deur die oorsprong gaan, dus is $c = 0$.

$$\begin{aligned} g(x) &= mx \\ \text{Vervang } P(4;-1): \quad -1 &= 4m \\ \therefore m &= -\frac{1}{4} \\ \therefore g(x) &= -\frac{1}{4}x \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} f^{-1}(x) &= a\sqrt{x} \\ \text{Vervang } P(4;-1): \quad -1 &= a\sqrt{4} \\ -1 &= 2a \\ \therefore a &= -\frac{1}{2} \\ \therefore f^{-1}(x) &= -\frac{1}{2}\sqrt{x} \end{aligned}$$

b) Gee die definisieversameling en waardeversameling van $f^{-1}$ en $g$.

**Oplossing:**

$$\begin{array}{rll} g: & \text{definisieversameling: } x \in \mathbb{R} & \text{waardeversameling: } y \in \mathbb{R} \\ f^{-1}: & \text{definisieversameling: } x \geq 0 & \text{waardeversameling: } y \leq 0 \end{array}$$

c) Vir watter waardes van $x$ is $g(x) < f(x)$?

**Oplossing:**

$x > 4$

d) Bepaal $f$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{Laat } y &= -\frac{1}{2}\sqrt{x} \\
\text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad x &= -\frac{1}{2}\sqrt{y} \qquad (y \geq 0) \\
-2x &= \sqrt{y} \\
\therefore y &= 4x^2 \qquad (y \geq 0)
\end{aligned}$$

e) Bepaal die koördinate van die snypunt(e) van $g$ en $f$ .

**Oplossing:**

Om die koördinat(e) van die snypunte te bepaal, stel ons $g$ gelyk aan $f$:

$$\begin{aligned}
-\frac{1}{4}x &= 4x^2 \\
0 &= 4x^2 + \frac{1}{4}x \\
0 &= x\left(4x + \frac{1}{4}\right) \\
\therefore x &= 0 \text{ of } 4x + \frac{1}{4} = 0 \\
\text{As } x = 0: \quad y &= 0 \\
\text{As } 4x + \frac{1}{4} &= 0: \\
4x &= -\frac{1}{4} \\
x &= -\frac{1}{16} \\
\text{As } x = -\frac{1}{16}: \quad y &= -\frac{1}{4}\left(-\frac{1}{16}\right) \\
&= \frac{1}{64}
\end{aligned}$$

Dus sny die twee grafieke by $(0; 0)$ en $\left(-\frac{1}{16}; \frac{1}{64}\right)$.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29RZ 1b. 29S2 1c. 29S3 1d. 29S4 2. 29S5 3. 29S6
4. 29S7 5. 29S8

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

**Oefening 3 – 5: Inverses - gemiddelde gradiënt, dalende en stygende funksies**

1. a) Skets die grafiek van $y = x^2$ en gee die koördinate van enige punt behalwe die oorsprong op die grafiek.

**Oplossing:**




b) Bepaal die vergelyking van die inverse van $y = x^2$.

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
y &= x^2 \\
\text{Inverse: } x &= y^2 \\
\therefore y &= \pm\sqrt{x} \qquad (x \geq 0)
\end{aligned}
$$

c) Skets die grafiek en die inverse op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**




d) Is die inverse 'n funksie? Verduidelik jou antwoord.

**Oplossing:**

Nee. Vir sekere waardes van $x$, sny die inverse die vertikale lyn op twee plekke. Dus is dit nie 'n funksie nie.

e) $P(2;4)$ is 'n punt op $y = x^2$. Bepaal die koördinate van $Q$, die punt op die grafiek van die inverse wat simmetries is tot $P$ om die lyn $y = x$.

**Oplossing:**

$Q(4;2)$

f) Bereken die gemiddelde gradiënt tussen:

i. die oorsprong en $P$;
ii. die oorsprong en $Q$.

Interpreteer die antwoorde.

**Oplossing:**

i.

$$
\begin{aligned}
\text{Gemiddelde gradiënt: } &= \frac{y_P - y_O}{x_P - x_O} \\
&= \frac{4-0}{2-0} \\
&= 2
\end{aligned}
$$

ii.

$$\text{Gemiddelde gradiënt: } = \frac{y_Q - y_O}{x_Q - x_O} = \frac{2-0}{4-0} = \frac{1}{2}$$

Gemiddelde gradiënt$_{OP} = 2$ en gemiddelde gradiënt$_{OQ} = \frac{1}{2}$.
Beide gradiënte is positief en hulle is ook resiproke van mekaar.

2. Die funksie $f^{-1}(x) = kx^2$, $x \geq 0$ word gegee en dit gaan deur die punt $P\left(\frac{1}{2}; -1\right)$.




a) Bepaal die waarde van $k$.
**Oplossing:**

$$f^{-1}(x) = kx^2$$
$$\text{Vervang } \left(\frac{1}{2}; -1\right) \quad -1 = k\left(\frac{1}{2}\right)^2$$
$$-1 = k\left(\frac{1}{4}\right)$$
$$-4 = k$$
$$\therefore f^{-1}(x) = -4x^2$$

b) Bepaal die gebied en terrein van $f^{-1}$.
**Oplossing:**

Gebied: $\{x : x \geq 0, x \in \mathbb{R}\}$
Terrein: $\{y : y \leq 0, y \in \mathbb{R}\}$

c) Bepaal die vergelyking van $f$.
**Oplossing:**

$$f^{-1}: \quad y = -4x^2 \quad (x \geq 0)$$
$$f: \quad x = -4y^2 \quad (y \geq 0)$$
$$-\frac{1}{4}x = y^2$$
$$\therefore y = \sqrt{-\frac{1}{4}x} \quad (x \leq 0)$$

d) Bepaal die gebied en terrein van $f$.
**Oplossing:**

Gebied: $\{x : x \leq 0, x \in \mathbb{R}\}$
Terrein: $\{y : y \geq 0, y \in \mathbb{R}\}$

e) Skets die grafieke van $f$ en $f^{-1}$ op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**




f) Is $f$ 'n stygende of dalende funksie?

**Oplossing:**

Dalende funksie: as die waarde van $x$ toeneem, neem die funksiewaarde af .

3. Gegee: $g(x) = \frac{5}{2}x^2, \ \ x \geq 0$.

a) Bepaal $g^{-1}(x)$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{Laat } y &= \frac{5}{2}x^2 \qquad (x \geq 0) \\
\text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om : } \quad x &= \frac{5}{2}y^2 \qquad (y \geq 0) \\
\frac{2}{5}x &= y^2 \\
y &= \sqrt{\frac{2}{5}x} \qquad (x \geq 0, y \geq 0) \\
\\
\therefore g^{-1}(x) &= \sqrt{\frac{2}{5}x} \qquad (x \geq 0)
\end{aligned}$$

b) Bereken die punt(e) waar $g$ en $g^{-1}$ mekaar sny.

**Oplossing:**

$$\frac{5}{2}x^2 = \sqrt{\frac{2}{5}x}$$
$$\left(\frac{5}{2}x^2\right)^2 = \left(\sqrt{\frac{2}{5}x}\right)^2$$
$$\frac{25}{4}x^4 = \frac{2}{5}x$$
$$\frac{25}{4}x^4 - \frac{2}{5}x = 0$$
$$125x^4 - 8x = 0$$
$$x(125x^3 - 8) = 0$$
$$x(5x-2)(25x^2+10x+4) = 0$$
$$\therefore x = 0 \quad \text{of} \quad 5x-2=0 \quad \text{of} \quad 25x^2+10x+4=0$$
$$\text{As } x = 0, \quad y = 0$$
$$\text{As } x = \frac{2}{5}, \quad y = \frac{5}{2}\left(\frac{2}{5}\right)^2$$
$$\therefore y = \frac{2}{5}$$
$$\text{As } 25x^2+10x+4 = 0$$
$$\text{Gebruik kwadratiese formule:} \quad x = \frac{-10 \pm \sqrt{100-4(25)(4)}}{2(25)}$$
$$= \frac{-10 \pm \sqrt{-300}}{50}$$
$\therefore$geen reële oplossing

Dus die snypunte is $(0;0)$ en $\left(\frac{2}{5};\frac{2}{5}\right)$.

c) Skets $g$ en $g^{-1}$ op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**




d) Gebruik die skets en bepaal of $g$ en $g^{-1}$ stygende of dalende funksies is.

**Oplossing:**

$$g: \text{ as } x \text{ toeneem, neem } y \text{ ook toe, } \therefore g \text{ is 'n toenemende funksie.}$$
$$g^{-1}: \text{ as } x \text{ toeneem, neem } y \text{ ook toe, } \therefore g^{-1} \text{ is 'n toenemende funksie.}$$

e) Bereken die gemiddelde gradiënt van $g^{-1}$ tussen die twee snypunte.

**Oplossing:**

$$\text{Gemiddelde gradiënt:} = \frac{y_2 - y_1}{x_2 - x_1}$$
$$= \frac{\frac{2}{5} - 0}{\frac{2}{5} - 0}$$
$$= 1$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29S9 2. 29SB 3. 29SC

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 3.6 Eksponensiële funksies

### Inverse van die funksie $y = b^x$

**Oefening 3 – 6: Bepaal die inverse van $y = b^x$**

1. Skryf die volgende in logaritmiese vorm:

   a) $16 = 2^4$
   **Oplossing:**
   $4 = \log_2 16$

   b) $3^{-5} = \frac{1}{243}$
   **Oplossing:**
   $-5 = \log_3 \left(\frac{1}{243}\right)$

   c) $(1{,}7)^3 = 4{,}913$
   **Oplossing:**
   $3 = \log_{1{,}7} (4{,}913)$

   d) $y = 2^x$
   **Oplossing:**
   $x = \log_2 y$

   e) $q = 4^5$
   **Oplossing:**
   $\log_4 q = 5.$

   f) $4 = y^g$
   **Oplossing:**
   $\log_y 4 = g.$

   g) $9 = (x - 4)^p$
   **Oplossing:**
   $\log_{(x-4)} 9 = p.$

   h) $3 = m^{(a+4)}$
   **Oplossing:**
   $\log_m 3 = a + 4.$

2. Druk elk van die volgende logaritmes in woorde uit en skryf dit dan in eksponensiële vorm:

   a) $\log_2 32 = 5$
   **Oplossing:**
   Die logaritme van 32 met grondtal 2 is gelyk aan 5.
   $2^5 = 32$

   b) $\log \frac{1}{1000} = -3$
   **Oplossing:**
   Die logaritme van $\frac{1}{1000}$ met grondtal 10 is gelyk aan $-3$.
   $10^{-3} = \frac{1}{1000}$

c) $\log 0{,}1 = -1$

**Oplossing:**

Die logaritme van $0{,}1$ met grondtal $10$ is gelyk aan $-1$.

$10^{-1} = 0{,}1$

d) $\log_d c = b$

**Oplossing:**

Die logaritme van $c$ met grondtal $d$ is gelyk aan $b$.

$d^b = c$

e) $\log_5 1 = 0$

**Oplossing:**

Die logaritme van $1$ met grondtal $5$ is gelyk aan $0$.

$5^0 = 1$

f) $\log_3 \frac{1}{81} = -4$

**Oplossing:**

Die logaritme van $\frac{1}{81}$ met grondtal $3$ is gelyk aan $-4$.

$3^{-4} = \frac{1}{81}$

g) $\log 100$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Laat } \log 100 &= m \\ 10^m &= 100 \\ &= 10^2 \\ \therefore m &= 2 \\ \therefore \log 100 &= 2 \end{aligned}$$

Die logaritme van $100$ tot grondtal $10$ is $2$.

h) $\log_{\frac{1}{2}} 16$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Laat } \log_{\frac{1}{2}} 16 &= y \\ \therefore \left(\frac{1}{2}\right)^y &= 16 \\ \therefore 2^{-y} &= 2^4 \\ -y &= 4 \\ \therefore y &= -4 \end{aligned}$$

Die logaritme van $16$ met grondtal $\frac{1}{2}$ is $-4$.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29SF 1b. 29SG 1c. 29SH 1d. 29SJ 1e. 29SK 1f. 29SM
1g. 29SN 1h. 29SP 2a. 29SQ 2b. 29SR 2c. 29SS 2d. 29ST
2e. 29SV 2f. 29SW 2g. 29SX 2h. 29SY

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

**Oefening 3 – 7: Pas die logaritmiese wet toe:** $\log_a x^b = b \log_a x$

Vereenvoudig die volgende

1. $\log_8 10^{10}$

   **Oplossing:**

$$\log_8 10^{10} = 10 \log_8 10$$

2. $\log_{16} x^y$

   **Oplossing:**

$$\log_{16} x^y = y \log_{16} x$$

3. $\log_3 \sqrt{5}$

   **Oplossing:**

$$\log_3 \sqrt{5} = \frac{\log_3 5}{2}$$

4. $\log_z y^z$

   **Oplossing:**

$$\log_z y^z = z \log_z y$$

5. $\log_y \sqrt[x]{y}$

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_y \sqrt[x]{y} &= \log_y y^{\frac{1}{x}} \\ &= \frac{1}{x} \log_y y \\ &= \frac{1}{x} \end{aligned}$$

6. $\log_p p^q$

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_p p^q &= q \log_p p \\ &= q(1) \\ &= q \end{aligned}$$

7. $\log_2 \sqrt[4]{8}$

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_2 \sqrt[4]{8} &= \log_2 8^{\frac{1}{4}} \\ &= \frac{1}{4} \log_2 2^3 \\ &= \frac{1}{4} \times 3 \log_2 2 \\ &= \frac{3}{4} \end{aligned}$$

8. $\log_5 \frac{1}{5}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_5 \frac{1}{5} &= \log_5 5^{-1}\\ &= (-1)\log_5 5\\ &= (-1)(1)\\ &= -1\end{aligned}$$

9. $\log_2 8^5$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 8^5 &= 5\log_2 8\\ &= 5\log_2 2^3\\ &= 5\times 3\log_2 2\\ &= 15\end{aligned}$$

10. $\log_4 16 \times \log_3 81$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_4 16 \times \log_3 81 &= \log_4 4^2 \times \log_3 3^4\\ &= (2)\log_4 4 \times (4)\log_3 3\\ &= (2)(1)\times(4)(1)\\ &= 8\end{aligned}$$

11. $(\log_5 25)^2$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}(\log_5 25)^2 &= \left(\log_5 5^2\right)^2\\ &= (2\log_5 5)^2\\ &= (2(1))^2\\ &= 4\end{aligned}$$

Alternatiewe metode:

$$\begin{aligned}(\log_5 25)^2 &= \log_5 \left(5^2\right)^2\\ &= \log_5 5^4\\ &= 4(1)\\ &= 4\end{aligned}$$

12. $\log_2 0{,}125$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 0{,}125 &= \log_2 \frac{125}{1000}\\ &= \log_2 \frac{1}{8}\\ &= \log_2 8^{-1}\\ &= (-1)\log_2 2^3\\ &= (-1)(3)\log_2 2\\ &= (-3)(1)\\ &= -3\end{aligned}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29T2 2. 29T3 3. 29T4 4. 29T5 5. 29T6 6. 29T7
7. 29T8 8. 29T9 9. 29TB 10. 29TC 11. 29TD 12. 29TF

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

**Oefening 3 – 8: Pas die logaritmiese wet toe:** $\log_a x = \frac{\log_b x}{\log_b a}$

1. Skakel die volgende om:
   a) $\log_2 4$ na grondtal $8$
   **Oplossing:**
   $\log_2 4 = \frac{\log_8 4}{\log_8 2}$
   b) $\log_{10} 14$ na grondtal $2$
   **Oplossing:**
   $\log_{10} 14 = \frac{\log_2 14}{\log_2 10}$
   c) $\log 4\frac{1}{2}$ na grondtal $2$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 4\frac{1}{2} &= \log \frac{9}{2} \\ &= \frac{\log_2 \frac{9}{2}}{\log_2 10} \\ &= \frac{\log_2 9 - \log_2 2}{\log_2 10} \\ &= \frac{\log_2 9 - 1}{\log_2 10}\end{aligned}$$

   d) $\log_2 8$ na grondtal $8$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 8 &= \frac{\log_8 8}{\log_8 2} \\ &= \frac{1}{\log_8 2}\end{aligned}$$

   e) $\log_y x$ na grondtal $x$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_y x &= \frac{\log_x x}{\log_x y} \\ &= \frac{1}{\log_x y}\end{aligned}$$

   $\therefore$ 'n logaritme is gelyk aan die resiprook van die inverse.

   f) $\log_{10} 2x$ na grondtal $2$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_{10} 2x &= \frac{\log_2 2x}{\log_2 10} \\ &= \frac{\log_2 2 + \log_2 x}{\log_2 10} \\ &= \frac{1 + \log_2 x}{\log_2 10}\end{aligned}$$

2. Vereenvoudig die volgende deur die grondtal te verander:

a) $\log_2 10 \times \log_{10} 2$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 10 \times \log_{10} 2 &= \frac{\log 10}{\log 2} \times \frac{\log 2}{\log 10} \\ &= 1\end{aligned}$$

b) $\log_5 100$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_5 100 &= \frac{\log 100}{\log 5} \\ &= \frac{\log 10^2}{\log 5} \\ &= \frac{2\log 10}{\log 5} \\ &= \frac{2}{\log 5}\end{aligned}$$

3. As $\log 3 = 0{,}477$ en $\log 2 = 0{,}301$, bepaal (korrek tot 2 desimale plekke):

a) $\log_2 3$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 3 &= \frac{\log 3}{\log 2} \\ &= \frac{0{,}477}{0{,}301} \\ &= 1{,}58\end{aligned}$$

b) $\log_3 2000$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_3 2000 &= \frac{\log 2000}{\log 3} \\ &= \frac{\log(2 \times 1000)}{\log 3} \\ &= \frac{\log 2 + \log 10^3}{\log 3} \\ &= \frac{0{,}301 + 3(1)}{0{,}477} \\ &= \frac{3{,}301}{0{,}477} \\ &= 6{,}92\end{aligned}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29TH 1b. 29TJ 1c. 29TK 1d. 29TM 1e. 29TN 1f. 29TP
2a. 29TQ 2b. 29TR 3a. 29TS 3b. 29TT

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

**Oefening 3 – 9: Logaritmes en die gebruik van die sakrekenaar**

1. Bereken die volgende (korrek tot drie desimale plekke)

   a) $\log 3$
   **Oplossing:** $0{,}477$

   b) $\log 30$
   **Oplossing:** $1{,}477$

   c) $\log 300$
   **Oplossing:** $2{,}477$

   d) $\log 0.66$
   **Oplossing:** $-0{,}180$

   e) $\log \frac{1}{4}$
   **Oplossing:** $-0{,}602$

   f) $\log 852$
   **Oplossing:** $2{,}930$

   g) $\log(-6)$
   **Oplossing:** geen waarde

   h) $\log_3 4$
   **Oplossing:** $1{,}262$

   i) $\log 0{,}01$
   **Oplossing:** $-2$

   j) $\log_2 15$
   **Oplossing:** $3{,}907$

   k) $\log_4 10$
   **Oplossing:** $1{,}661$

   l) $\log_{\frac{1}{2}} 6$
   **Oplossing:** $-2{,}585$

2. Gebruik 'n sakrekenaar om die volgende te bereken $x$ (korrek tot twee desimale plekke). Toets jou antwoord deur na eksponensiële vorm oor te skakel.

   a) $\log x = 0{,}6$
   **Oplossing:**

   $$x = 3{,}98$$
   Kontroleer eksponensiële vorm: $10^{0,6} = 3{,}98$

   b) $\log x = -2$
   **Oplossing:**

   $$x = 0{,}01$$
   Kontroleer eksponensiële vorm: $10^{-2} = 0{,}01$

   c) $\log x = 1{,}8$
   **Oplossing:**

   $$x = 63{,}10$$
   Kontroleer eksponensiële vorm: $10^{1,8} = 63{,}10$

d) $\log x = 5$
**Oplossing:**

$$x = 100\ 000$$
$$\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 10^5 = 100\ 000$$

e) $\log x = -0{,}5$
**Oplossing:**

$$x = 0{,}32$$
$$\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 10^{-0{,}5} = 0{,}32$$

f) $\log x = 0{,}076$
**Oplossing:**

$$x = 1{,}19$$
$$\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 10^{0{,}076} = 1{,}19$$

g) $\log x = \frac{2}{5}$
**Oplossing:**

$$x = 2{,}51$$
$$\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 10^{\frac{2}{5}} = 2{,}51$$

h) $\log x = -\frac{6}{5}$
**Oplossing:**

$$x = 0{,}06$$
$$\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 10^{\left(-\frac{6}{5}\right)} = 0{,}06$$

i) $\log_2 x = 0{,}25$
**Oplossing:**

$$\log_2 x = 0{,}25$$
$$\therefore \frac{\log x}{\log 2} = 0{,}25$$
$$\therefore \log x = 0{,}25 \times \log 2$$
$$\therefore x = 1{,}19$$
$$\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 2^{0{,}25} = 1{,}19$$

j) $\log_5 x = -0{,}1$
**Oplossing:**

$$\log_5 x = -0{,}1$$
$$\therefore \frac{\log x}{\log 5} = -0{,}1$$
$$\therefore \log x = -0{,}1 \times \log 5$$
$$\therefore x = 0{,}85$$
$$\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 5^{(-0{,}10)} = 0{,}85$$

k) $\log_{\frac{1}{4}} x = 2$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\log_{\frac{1}{4}} x &= 2 \\
\therefore \frac{\log x}{\log \frac{1}{4}} &= 2 \\
\therefore \log x &= 2 \times \log \frac{1}{4} \\
\therefore x &= 0{,}06 \\
\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } \left(\frac{1}{4}\right)^2 &= 0{,}06
\end{aligned}$$

l) $\log_7 x = 0{,}3$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\log_7 x &= 0{,}3 \\
\therefore \frac{\log x}{\log 7} &= 0{,}3 \\
\therefore \log x &= 0{,}3 \times \log 7 \\
\therefore x &= 1{,}79 \\
\text{Kontroleer eksponensiële vorm: } 7^{0{,}3} &= 1{,}79
\end{aligned}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1a. 29TV | 1b. 29TW | 1c. 29TX | 1d. 29TY | 1e. 29TZ | 1f. 29V2 |
| 1g. 29V3 | 1h. 29V4 | 1i. 29V5 | 1j. 29V6 | 1k. 29V7 | 1l. 29V8 |
| 2a. 29V9 | 2b. 29VB | 2c. 29VC | 2d. 29VD | 2e. 29VF | 2f. 29VG |
| 2g. 29VH | 2h. 29VJ | 2i. 29VK | 2j. 29VM | 2k. 29VN | 2l. 29VP |

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

## Eksponensiële en logarimiese grafieke

**Oefening 3 – 10: Grafieke en inverses van $y = \log_b x$**

1. Gegee $f(x) = \left(\frac{1}{5}\right)^x$.

   a) Skets die grafieke van $f$ en $f^{-1}$ op dieselfde assestelsel. Benoem elke grafiek duidelik.

   **Oplossing:**




b) Gee die afsnit(te) van beide grafieke.

**Oplossing:**

$f : (0; 1)$ en $f^{-1} : (1; 0)$

c) Dui $P$, die snypunt van $f$ en $f^{-1}$, duidelik aan.

**Oplossing:**

Let op dat die snypunt van die funksie en sy inverse op die lyn $y = x$ lê.




d) Gee die gebied, terrein en vergelykings van asimptote van elke funksie.

**Oplossing:**

| Funksie | Gebied | Terrein | Asimptote |
|---|---|---|---|
| $f(x) = \left(\frac{1}{5}\right)^x$ | $\{x : x \in \mathbb{R}\}$ | $\{y : y > 0, y \in \mathbb{R}\}$ | $x$-as, $y = 0$ |
| $f^{-1}(x) = \log_{\frac{1}{5}} x$ | $\{x : x > 0, x \in \mathbb{R}\}$ | $\{y : y \in \mathbb{R}\}$ | $y$-as, $x = 0$ |

2. Gegee $g\left(x\right) = t^x$ met $M\left(1\frac{3}{5}; 5\frac{4}{5}\right)$ 'n punt op die grafiek van $g$.



a) Bepaal die waarde van $t$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\text{Laat } y &= t^x \\ 5{,}8 &= t^{1{,}6} \\ \therefore t &= \sqrt[1{,}6]{5{,}8} \\ &= 3{,}000\ldots \\ \\ \therefore g(x) &= 3^x\end{aligned}$$

b) Bepaal die inverse van $g$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\text{Laat } y &= 3^x \qquad (y > 0) \\ \text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad x &= 3^y \qquad (x > 0) \\ \frac{x}{2} &= y^2 \\ y &= \log_3 x \\ \\ \therefore g^{-1}(x) &= \log_3 x \qquad (x > 0)\end{aligned}$$

c) Gebruik simmetrie met betrekking tot die lyn $y = x$ om die grafieke van $g$ en $g^{-1}$ op dieselfde assestelsel te skets.

**Oplossing:**




d) Punt $N$ lê op die grafiek van $g^{-1}$ en is simmetries tot die punt $M$ om die lyn $y = x$. Bepaal die koördinate van $N$.

**Oplossing:**

$N(5{,}8; 1{,}6)$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29VR  2. 29VS

 www.everythingmaths.co.za   m.everythingmaths.co.za

**Oefening 3 – 11: Toepassings van logaritmes**

1. Die bevolking van Upington groei met 6% elke 3 jare. Hoe lank sal dit neem om te verdriedubbel?

   Gee jou antwoord in jare en rond dit af tot die naaste heelgetal.

   **Oplossing:**

   Laat die bevolking aan die begin
   $$P = x$$
   wees. Ons wil weet hoeveel tydperke dit vir die bevolking sal neem om te verdriedubbel. Dit beteken dat die finale bevolking
   $$A = 3x$$
   sal wees.

   Laat $n$ die getal periodes wees om te groei tot $A$. Let op dat elke periode 3 jaar lank is, dus moet ons $\frac{n}{3}$ gebruik.

   Die groeikoers is
   $$i = 6\% = \frac{6}{100}$$
   Ons gebruik die formule vir saamgestelde groei/rente:
   $$\begin{aligned} A &= P(1+i)^n \\ 3x &= x\left(1+\frac{6}{100}\right)^{\frac{n}{3}} \\ 3 &= (1{,}06)^{\frac{n}{3}} \end{aligned}$$
   Ons gebruik nou die definisie van logaritmes om die vergelyking in terme van $n$ te skryf en dan doen ons die berekening met 'n sakrekenaar:
   $$\begin{aligned} \frac{n}{3} &= \log_{(1{,}06)} 3 \\ &= \frac{\log 3}{\log 1{,}06} \\ &= 18{,}854\ldots \\ \therefore n &= 3 \times 18{,}854\ldots \\ &= 56{,}562\ldots \\ &\approx 57 \end{aligned}$$
   Dit sal omtrent 57 jare neem vir die bevolking om te verdriedubbel.

2. 'n Mierbevolking van 36 miere verdubbel elke maand.

   a) Bepaal 'n formule om die groei in hierdie bevolking te bereken.

   **Oplossing:**

   Stel die getal maande gelyk aan $M_0; M_1; M_2; \ldots$

| $M_0$ | | $M_1$ | | $M_2$ | | $\ldots$ |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 36 | $\rightarrow$ | 72 | $\rightarrow$ | 144 | $\rightarrow$ | $\ldots$ |
| | $\times 2$ | | $\times 2$ | | $\times 2$ | |

   $36 \times 2^0 \quad \rightarrow \quad 36 \times 2^1 \quad \rightarrow \quad 36 \times 2^2 \quad \rightarrow \quad \ldots$
   $$\text{Groei} = 36 \times 2^n$$
   as $n$ die getal maande is.

   b) Bereken nou hoe lank dit sal neem vir die mierbevolking om te groei tot 'n kwartmiljoen miere.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Groei} &= 36 \times 2^n \\ \frac{1}{4} \times 1\ 000\ 000 &= 36 \times 2^n \\ 250\ 000 &= 36 \times 2^n \\ \frac{250\ 000}{36} &= 2^n \\ \therefore n &= \log_2 \left( \frac{250\ 000}{36} \right) \\ n &= \frac{\log \left( \frac{250\ 000}{36} \right)}{\log 2} \\ \therefore n &= \frac{\log \left( \frac{250\ 000}{36} \right)}{\log 2} \\ &= 12{,}7 \ldots \end{aligned}$$

Daar sal 'n kwartmiljoen miere na omtrent 13 maande wees.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29VV 2. 29VW

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 3.7 Opsomming

**Oefening 3 – 12: Einde van hoofstuk oefeninge**

1. Die reguitlyn $h$ word gegee met die afsnitte $(-3; 0)$ en $(0; -6)$.




a) Bepaal die vergelyking van $h$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{Gradiënt: } m &= \frac{y_2 - y_1}{x_2 - x_1} \\
&= \frac{-6 - 0}{0 - (-3)} \\
&= \frac{-6}{3} \\
&= -2 \\
\therefore h(x) &= -2x - 6
\end{aligned}$$

b) Bepaal $h^{-1}$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{Laat } y &= -2x - 6 \\
\text{Inverse: } x &= -2y - 6 \\
x + 6 &= -2y \\
-\frac{1}{2}(x + 6) &= y \\
y &= -\frac{x}{2} - 3 \\
\therefore h^{-1}(x) &= -\frac{x}{2} - 3
\end{aligned}$$

c) Trek beide grafieke op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**




d) Bereken die koördinate van $S$, die snypunt van $h$ en $h^{-1}$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
-\frac{x}{2} - 3 &= -2x - 6 \\
-x - 6 &= -4x - 12 \\
-x + 4x &= -12 + 6 \\
3x &= -6 \\
\therefore x &= -2 \\
\text{As } x = -2, \quad y &= -2(-2) - 6 \\
y &= -2(-2) - 6 \\
&= -2
\end{aligned}$$

Dit gee die punt $S(-2; -2)$.

e) Noem die eienskap wat altyd waar sal wees vir die funksie en sy inverse met betrekking tot hulle snypunt.

**Oplossing:**

Die waarde van die $x$-koördinate en die $y$-koördinate sal altyd dieselfde wees omdat die punt op die lyn $y = x$ lê.

2. Die inverse funksie is $f^{-1}(x) = 2x + 4$.

   a) Bepaal $f$.

   **Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\text{Laat } y &= 2x + 4 \\
\text{Inverse: } x &= 2y + 4 \\
x - 4 &= 2y \\
\frac{1}{2}x - 2 &= y \\
\therefore f(x) &= \frac{1}{2}x - 2
\end{aligned}
$$

   b) Trek $f$ en $f^{-1}$ op dieselfde assestelsel. Merk elke grafiek duidelik.

   **Oplossing:**




   c) Is $f^{-1}$ 'n stygende of dalende funksie? Verduidelik jou antwoord.

   **Oplossing:**

   Stygend. As $x$ toeneem, sal die funksiewaarde toeneem. Alternatiewe rede: gradiënt is positief, dus is die funksie stygend.

3. $f(x) = 2x^2$.

   a) Trek die grafiek van $f$ en gee die gebied en terrein.

   **Oplossing:**

   Die gebied is: $\{x : x \in \mathbb{R}\}$ en die terrein is: $\{y : y \geq 0, y \in \mathbb{R}\}$.




   b) Bepaal die inverse en gee die gebied en terrein.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}\text{Laat } y &= 2x^2\\ \text{Inverse: } x &= 2y^2\\ \frac{1}{2}x &= y^2\\ \pm\sqrt{\frac{1}{2}x} &= y\\ \therefore y &= \pm\sqrt{\frac{x}{2}} \qquad (x \geq 0)\end{aligned}$$

Gebied: $\{x : x \geq 0, x \in \mathbb{R}\}$, Terrein: $\{y : y \in \mathbb{R}\}$.

4. Die funksie $f(x) = \left(\frac{1}{4}\right)^x$ word gegee.

   a) Skets die grafieke van $f$ en $f^{-1}$ op dieselfde assestelsel.
   **Oplossing:**




   b) Bepaal of die punt $\left(-\frac{1}{2}; 2\right)$ op die grafiek van $f$ lê.
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} f(x) &= \left(\frac{1}{4}\right)^x\\ \text{Vervang } \left(-\frac{1}{2}; 2\right): \quad f\left(-\frac{1}{2}\right) &= \left(\frac{1}{4}\right)^{-\frac{1}{2}}\\ &= 4^{\frac{1}{2}}\\ &= 2\end{aligned}$$

   Ja, die punt $\left(-\frac{1}{2}; 2\right)$ lê op $f$.

   c) Skryf $f^{-1}$ in die vorm $y = \ldots$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} f: \quad y &= \left(\frac{1}{4}\right)^x\\ f^{-1}: \quad x &= \left(\frac{1}{4}\right)^y\\ \therefore y &= \log_{\frac{1}{4}} x\\ &\text{of}\\ f: \quad y &= (4)^{-x}\\ f^{-1}: \quad x &= (4)^{-y}\\ -y &= \log_4 x\\ \therefore y &= -\log_4 x\end{aligned}$$

   $y = \log_{\frac{1}{4}} x$ of $y = -\log_4 x$

d) As die grafieke van $f$ en $f^{-1}$ mekaar sny by $\left(\frac{1}{2}; P\right)$, bepaal die waarde van $P$.

**Oplossing:**

$P = \frac{1}{2}$, omdat die punt op die lyn $y = x$ lê.

e) Gee die vergelyking van die nuwe grafiek, $G$, as die grafiek van $f^{-1}$ 2 eenhede na links geskuif word.

**Oplossing:**




$G(x) = -\log_4(x+2)$ of $G(x) = \log_{\frac{1}{4}}(x+2)$

f) Gee die asimptoot van $G$.

**Oplossing:**

Vertikale asimptoot: $x = -2$

5. Beskou die funksie $h(x) = 3^x$.

a) Skryf die inverse in die vorm $h^{-1}(x) = \ldots$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Laat: } \quad & y = 3^x \\ \text{Inverse: } \quad & x = 3^y \\ & y = \log_3 x \\ \therefore\ & h^{-1}(x) = \log_3 x \end{aligned}$$

b) Bepaal die gebied en terrein van $h^{-1}$.

**Oplossing:**

Gebied: $\{x : x > 0, x \in \mathbb{R}\}$ en terrein: $\{y : y \in \mathbb{R}\}$.

c) Skets die grafieke van $h$ en $h^{-1}$ op dieselfde assestelsel, dui alle afsnitte duidelik aan.

**Oplossing:**




d) Vir watter waardes van $x$ sal $h^{-1}(x) < 0$?

**Oplossing:**

$0 < x < 1$

6. Beskou die funksies $f(x) = 2^x$ en $g(x) = x^2$.

a) Skets die grafieke van $f$ en $g$ op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**




b) Bepaal of $f$ en $g$ mekaar sny of nie by die punt waar $x = -1$.

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
f(x) &= 2^x \\
f(-1) &= 2^{-1} \\
&= \frac{1}{2} \\
g(x) &= x^2 \\
g(-1) &= (-1)^2 \\
&= 1 \\
\therefore f(-1) &\neq g(-1)
\end{aligned}
$$

Die grafieke sny mekaar nie by $x = -1$ nie.

c) Hoeveel oplossings het die vergelyking $2^x = x^2$?

**Oplossing:**

Twee

7. Hieronder is drie grafieke en ses vergelykings. Skryf die vergelyking neer wat die beste pas by elk van die grafieke.




Grafiek 1




Grafiek 2




Grafiek 3

a) $y = \log_3 x$
b) $y = -\log_3 x$
c) $y = \log_{\frac{1}{3}} x$
d) $y = 3^x$
e) $y = 3^{-x}$
f) $y = -3^x$

**Oplossing:**
Grafiek 1: $y = 3^{-x}$
Grafiek 2: $y = -\log_3 x$ of $y = \log_{\frac{1}{3}} x$
Grafiek 3: $y = -3^x$

8. Die grafiek van die funksie $f: \ y = \log_b x$ word gegee en dit gaan deur die punt $(9; 2)$.




a) Toon aan dat $b = 3$.
**Oplossing:**

$$\begin{aligned} y &= \log_b x \\ 2 &= \log_b 9 \\ \therefore 9 &= b^2 \\ \therefore 3^2 &= b^2 \\ \therefore b &= 3 \end{aligned}$$

b) Bepaal die waarde van $a$ as $(a; -1)$ op $f$ lê.
**Oplossing:**

$$\begin{aligned} y &= \log_3 x \\ -1 &= \log_3 a \\ \therefore 3^{-1} &= a \\ \therefore a &= \frac{1}{3} \end{aligned}$$

c) Skryf die nuwe vergelyking neer as $f$ opwaarts geskuif word met 2 eenhede.
**Oplossing:** $y = \log_3 x + 2$

d) Skryf die nuwe vergelyking neer as $f$ na regs geskuif word met 1 eenheid.
**Oplossing:** $y = \log_3 (x - 1)$

9. a) As die renoster bevolking in Suid-Afrika begin om te verminder teen 'n koers van 7% per jaar, bereken hoe lank dit sal neem vir die huidige renoster bevolking om te halveer. Gee jou antwoord tot die naaste heelgetal.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
A &= P(1-i)^n \\
\frac{1}{2} &= \left(1 - \frac{7}{100}\right)^n \\
0{,}5 &= (0{,}93)^n \\
\log 0{,}5 &= \log (0{,}93)^n \\
\log 0{,}5 &= n \log (0{,}93) \\
\therefore n &= \frac{\log 0{,}5}{\log (0{,}93)} \\
&= 9{,}55\ldots
\end{aligned}$$

Dit sal minder as 10 jaar neem vir die huidige renoster bevolking om te halveer.

b) Watter een van die volgende grafieke sal die vermindering van die renoster bevolking die beste illustreer? Motiveer jou antwoord.




Grafiek A




Grafiek B




Grafiek C




Grafiek D

Belangrike nota: die grafieke hierbo is as aaneenlopende kurwes geteken om 'n tendens te illustreer. Getalle wat die renoster bevolking aandui is diskreet en moes net as punte op grafiek gestip word.

**Oplossing:**

Grafiek C

Tans $(n = 0)$ is die renoster bevolking $P$. Na 9,6 jare, sal dit halveer, $\frac{P}{2}$.




10. Teen 8 vm. het 'n plaaslike beroemde persoon getweet oor sy nuwe musiek album aan 100 van sy aanhangers. Vyf minute later, het elkeen van die aanhangers na twee van sy vriende getweet. Vyf mintute later het hulle ook elk na twee vriende getweet. Aanvaar dat hierdie proses voorduur.

    a) Bepaal 'n formule wat hierdie hele tweeting proses sal voorstel.

    **Oplossing:**

    $100 \qquad 100 \times 2 \qquad 100 \times 2^2 \qquad 100 \times 2^3$

    Dit is 'n meetkundige ry: $r = 2$ en $a = 100$.

    Daarom $T_n = 100 \times 2^{n-1}$.

    b) Bereken hoeveel tweets van die beroemde persoon se boodskap word gestuur een uur na die oorspronklike een gestuur is.

    1 uur = 60 minute = $12 \times 5$, dus $n = 12$ .

    **Oplossing:**

$$\begin{aligned} T_n &= 100 \times 2^{n-1} \\ T_{12} &= 100 \times 2^{11} \\ &= 204\ 800 \end{aligned}$$

    204 800 retweets.

    c) Hoe lank sal dit neem vir die totale aantal tweets om 200 miljoen te oorskrei?

    **Oplossing:**

$$\begin{aligned} 200 \times 10^6 &= 2 \times 10^8 \\ S_n &= \frac{a(r^n - 1)}{r - 1} \\ \therefore \frac{100(2^n - 1)}{2 - 1} &> 2 \times 10^8 \\ 2^n &> \frac{2 \times 10^8}{100} + 1 \\ 2^n &> 2\ 000\ 001 \\ n &> \log_2 2\ 000\ 001 \qquad \text{(gebruik definisie)} \\ n &> \frac{\log 2\ 000\ 001}{\log 2} \qquad \text{(verandering van grondtal)} \\ n &> 20{,}9\ldots \quad \text{5 minute periodes} \end{aligned}$$

    Dus, $\frac{21}{12} = 1{,}75$ ure.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29VY 1b. 29VZ 1c. 29W2 1d. 29W3 1e. 29W4 2. 29W5
3a. 29W6 3b. 29W7 4. 29W8 5. 29W9 6. 29WB 7. 29WC
8. 29WD 9. 29WF 10. 29WG

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

**Oefening 3 – 13: Inverses (SLEGS VIR VERRYKING)**

1. a) Gegee: $g(x) = -1 + \sqrt{x}$, bepaal die inverse van $g(x)$ in die vorm $g^{-1}(x) = \ldots$

**Oplossing:**

$$g(x) = -1 + \sqrt{x} \quad (x \geq 0)$$
$$\text{Laat } y = -1 + \sqrt{x}$$
$$\text{Inverse: } x = -1 + \sqrt{y} \quad (y \geq 0)$$

$$\sqrt{y} = x + 1 \qquad (x \geq -1)$$
$$\therefore y = (x+1)^2$$

$$\therefore g^{-1}(x) = (x+1)^2 \qquad (x \geq -1)$$

b) Trek die grafiek van $g^{-1}$.

**Oplossing:**




c) Gebruik simmetrie om die grafiek van $g$ op dieselfde assestelsel te trek.

**Oplossing:**




d) Is $g^{-1}$ 'n funksie?

**Oplossing:**

Ja. Dit slaag die vertikale lyn toets.

e) Gee die gebied en terrein van $g^{-1}$.

**Oplossing:**
Gebied: $\{x : x \geq -1, x \in \mathbb{R}\}$, Terrein: $\{y : y \geq 0, y \in \mathbb{R}\}$.

2. Die grafiek van die inverse van $f$ word hieronder getoon:




a) Bepaal die vergelyking van $f$, gegee dat $f$ 'n parabool is in die vorm $y = (x+p)^2+q$.

**Oplossing:**

Gebruik eers die inligting wat gegee word op die grafiek van die inverse:

$$\begin{aligned} \text{Draaipunt: } & (3;1) \\ x - \text{afsnit: } & (1;0) \end{aligned}$$

Om die draaipunt en afsnitte van die funksie te bepaal, ruil ons die gegewe koördinate om. Nou kan ons hierdie koördinate gebruik om die vergelyking van die inverse funksie te bepaal.

Bepaal nou die vergelyking van die funksie:

$$\begin{aligned} \text{Draaipunt: } & (1;3) \\ x - \text{afsnit: } & (0;1) \\ & y = a(x-p)^2 + q \\ & y = a(x-1)^2 + 3 \\ \text{Vervang } (0;1) \quad & 1 = a(0-1)^2 + 3 \\ & a = -2 \\ \therefore\ & y = -2(x-1)^2 + 3 \end{aligned}$$

b) Sal $f$ 'n maksimum of minimum waarde hê?

**Oplossing:**

Maksimum waarde by $(1;3)$

c) Gee die gebied, terrein, en simmetrie-as van $f$.

**Oplossing:**

Gebied: $\{x : x \in \mathbb{R}\}$ en terrein: $\{y : y \leq 3, y \in \mathbb{R}\}$, simmetrie-as: $x = 1$.

3. Gegee: $k(x) = 2x^2 + 1$

a) As $(q;3)$ op $k$ lê, bepaal die waarde(s) van $q$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} & k(x) = 2x^2 + 1 \\ \text{Vervang } (q;3) \quad & 3 = 2(q)^2 + 1 \\ & 2 = 2(q)^2 \\ & 1 = q^2 \\ \therefore\ & q = \pm 1 \end{aligned}$$

Dit gee die punte $(-1;3)$ en $(1;3)$.

b) Skets die grafiek van $k$, dui die volgende punt(e) $(q;3)$ op die grafiek aan.

**Oplossing:**




c) Bepaal die vergelyking van die inverse van $k$ in die vorm $y = \ldots$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} k: \quad & y = 2x^2 + 1 \\ \text{Inverse:} \quad & x = 2y^2 + 1 \\ & 2y^2 = x - 1 \\ & y^2 = \frac{x-1}{2} \\ & y = \pm\sqrt{\frac{x-1}{2}} \qquad (x \geq 1) \end{aligned}$$

d) Skets $k$ en $y = \sqrt{\frac{x-1}{2}}$ op dieselfde assestelsel.

**Oplossing:**




e) Bepaal die koördinate van die punt op die grafiek van die inverse wat simmetries is met $(q; 3)$ om die lyn $y = x$.

**Oplossing:**

$(3; 1)$

4. Die skets toon die grafiek van 'n parabool $f(x) = ax^2 + q$ wat deur die punt $P(-2; -6)$ gaan.




a) Bepaal die vergelyking van $f$.
**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
q &= -2\\
y &= ax^2 - 2\\
\text{Vervang } (-2;-6) \quad -6 &= a(-2)^2 - 2\\
-6 + 2 &= 4a\\
-4 &= 4a\\
-1 &= a\\
\therefore f(x) &= -x^2 - 2
\end{aligned}
$$

b) Bepaal en ondersoek die inverse.
**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\text{Laat } y &= -x^2 - 2 \qquad (y \leq -2)\\
\text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad x &= -y^2 - 2 \qquad (x \leq -2)\\
x + 2 &= -y^2\\
-x - 2 &= y^2\\
y &= \pm\sqrt{-x-2} \qquad (x \leq -2)
\end{aligned}
$$

c) Skets die inverse en bespreek die eienskappe van die grafiek.
**Oplossing:**




Die inverse is nie 'n funksie nie. Die draaipunt van die inverse is $(-2;0)$ en $x$-afsnit is $(-2;0)$.

Inverse : definisieversameling $\{x : x \leq -2, x \in \mathbb{R}\}$ waardeversameling $\{y : y \in \mathbb{R}\}$

5. Die funksie $H : y = x^2 - 9$ word gegee.

a) Bepaal die algebraïese formule vir die inverse van $H$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Laat } y &= x^2 - 9 \qquad (y \geq -9) \\ \text{Ruil } x \text{ en } y \text{ om}: \quad x &= y^2 - 9 \qquad (x \geq -9) \\ x + 9 &= y^2 \\ y &= \pm\sqrt{x+9} \qquad (x \geq -9) \end{aligned}$$

b) Trek die grafieke van $H$ en sy inverse op dieselfde assestelsel. Dui die afsnitte en draaipunt duidelik aan.

**Oplossing:**

Bepaal die afsnitte

$$\begin{aligned} \text{Laat } x = 0: \quad y &= (0)^2 - 9 \\ &= -9 \\ \text{Laat } y = 0: \quad 0 &= x^2 - 9 \\ x^2 &= 9 \\ \therefore x &= \pm 3 \end{aligned}$$

Die afsnitte is $(0; -9)$ en $(-3; 0)$, $(3; 0)$.




c) Is die inverse 'n funksie? Gee 'n rede.

**Oplossing:**

Nee. Die inverse slaag nie die vertikale lyn toets nie. Dit is 'n een-tot-meer relasie.

d) Toon algebraïes en grafies aan wat die effek is van 'n beperking op die definisieversameling van $H$ na $\{x : x \leq 0\}$.

**Oplossing:**

As die definisieversameling van $H$ beperk word na $\{x : x \leq 0\}$, dan is die inverse $H^{-1}(x) = -\sqrt{x^2 + 9} \quad (x \geq -9, y \leq 0)$.




Die grafiek van $H^{-1}$ sny die vertikale lyn slegs een keer op enige tydstip en dus word die vertikale lyn toets geslaag.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29WH 2. 29WJ 3. 29WK 4a. 29WM 4b. 29WN 4c. 29WP
5. 29WQ

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 3.8 Nog logaritmes vir verryking

### Logaritmiese wette

**Oefening 3 – 14: Ons pas die logaritmiese wet:** $\log_a xy = \log_a (x) + \log_a (y)$ **toe**

1. Indien moontlik, vereenvoudig die volgende:

a) $\log_8 (10 \times 10)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_8 (10 \times 10) &= \log_8 10 + \log_8 10 \\ &= 2 \log_8 10 \end{aligned}$$

b) $\log_2 14$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_2 14 &= \log_2 (2 \times 7) \\ &= \log_2 2 + \log_2 7 \\ &= 1 + \log_2 7 \end{aligned}$$

c) $\log_2 (8 \times 5)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_2 (8 \times 5) &= \log_2 (2 \times 2 \times 2 \times 5) \\ &= \log_2 2 + \log_2 2 + \log_2 2 + \log_2 5 \\ &= 3 \log_2 2 + \log_2 5 \\ &= 3(1) + \log_2 5 \end{aligned}$$

d) $\log_{16} (x + y)$

**Oplossing:**

$\log_{16} (x + y)$ kan nie as aparte logaritmes geskryf word nie.

e) $\log_2 2xy$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_2 2xy &= \log_2 (2 \times x \times y) \\ &= \log_2 2 + \log_2 x + \log_2 y \\ &= 1 + \log_2 x + \log_2 y \end{aligned}$$

f) $\log (5 + 2)$

**Oplossing:**

$\log (5 + 2) = \log 7$

Let op: $\log (5 + 2) \neq \log 5 + \log 2$. Moenie dit verwar met die toepassing van die distributiewe wet nie: $a(b + c) = ab + ac$.

2. Indien moontlik, skryf die volgende as 'n een term:

a) $\log 15 + \log 2$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log 15 + \log 2 &= \log (15 \times 2) \\ &= \log 30 \end{aligned}$$

b) $\log 1 + \log 5 + \log \frac{1}{5}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log 1 + \log 5 + \log \frac{1}{5} &= \log \left(1 \times 5 \times \frac{1}{5}\right) \\ &= \log 1 \\ &= 0 \end{aligned}$$

c) $1 + \log_3 4$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 1 + \log_3 4 &= \log_3 3 + \log_3 4 \\ &= \log_3 (3 \times 4) \\ &= \log_3 12 \end{aligned}$$

d) $(\log x)(\log y) + \log x$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} (\log x)(\log y) + \log x &= (\log x)[\log y + 1] \\ &= (\log x)(\log y + \log 10) \\ &= (\log x)(\log 10y) \end{aligned}$$

e) $\log 7 \times \log 2$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log 7 \times \log 2 &= \log 7 \times \log 2 \\ &\text{kan nie verder vereenvoudig word nie} \\ \text{Nota:} \quad \log 7 \times \log 2 &\neq \log (7 + 2) \end{aligned}$$

f) $\log_2 7 + \log_3 2$

**Oplossing:**

Dit kan nie as een term geskryf word nie omdat die grondtalle verskil.

g) $\log_a p + \log_a q$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_a p + \log_a q &= \log_a (p \times q) \\ &= \log_a pq \end{aligned}$$

h) $\log_a p \times \log_a q$

**Oplossing:**

Dit is alreeds een term: $(\log_a p)(\log_a q)$

3. Vereenvoudig die volgende

a) $\log x + \log y + \log z$

**Oplossing:**

$$\log_x + \log y + \log z = \log xyz$$

b) $\log ab + \log bc + \log cd$

**Oplossing:**

$$\log ab + \log bc + \log cd = \log ab^2c^2d$$

c) $\log 125 + \log 2 + \log 8$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 125 + \log 2 + \log 8 &= \log\left(125 \times 2 \times 8\right) \\ &= \log 2000 \\ &= \log\left(2 \times 10 \times 10 \times 10\right) \\ &= \log 2 + \log 10 + \log 10 + \log 10 \\ &= \log 2 + 1 + 1 + 1 \\ &= \log 2 + 3\end{aligned}$$

d) $\log_4 \frac{3}{8} + \log_4 \frac{10}{3} + \log_4 \frac{16}{5}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_4 \frac{3}{8} + \log_4 \frac{10}{3} + \log_4 \frac{16}{5} &= \log_4 \left(\frac{3}{8} \times \frac{10}{3} \times \frac{16}{5}\right) \\ &= \log_4 4 \\ &= 1\end{aligned}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1a. 29WR | 1b. 29WS | 1c. 29WT | 1d. 29WV | 1e. 29WW | 1f. 29WX |
| 2a. 29WY | 2b. 29WZ | 2c. 29X2 | 2d. 29X3 | 2e. 29X4 | 2f. 29X5 |
| 2g. 29X6 | 2h. 29X7 | 3a. 29X8 | 3b. 29X9 | 3c. 29XB | 3d. 29XC |

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

**Oefening 3 – 15: Ons pas die logaritmiese wet: $\log_a \frac{x}{y} = \log_a x - \log_a y$ toe**

1. Brei die volgende uit en vereenvoudig indien moontlik:

a) $\log \frac{100}{3}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log \frac{100}{3} &= \log 100 - \log 3 \\ &= \log\left(10 \times 10\right) - \log 3 \\ &= \log 10 + \log 10 - \log 3 \\ &= 1 + 1 - \log 3 \\ &= 2 - \log 3\end{aligned}$$

b) $\log_2 7\frac{1}{2}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 7\frac{1}{2} &= \log_2 \frac{15}{2} \\ &= \log_2 15 - \log_2 2 \\ &= \log_2 15 - 1\end{aligned}$$

c) $\log_{16} \frac{x}{y}$

**Oplossing:**

$$\log_{16} \frac{x}{y} = \log_{16} x - \log_{16} y$$

d) $\log_{16} (x - y)$

**Oplossing:**

Dit kan nie vereenvoudig word nie.

e) $\log_5 \frac{5}{8}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_5 \frac{5}{8} &= \log_5 5 - \log_5 8 \\ &= 1 - \log_5 8\end{aligned}$$

f) $\log_x \frac{y}{r}$

**Oplossing:**

$$\log_x \frac{y}{r} = \log_x y - \log_x r$$

2. Skryf die volgende as een term:

a) $\log 10 - \log 50$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 10 - \log 50 &= \log \frac{10}{50} \\ &= \log \frac{1}{5} \\ &= \log 5^{-1} \\ &= -\log 5\end{aligned}$$

b) $\log_3 36 - \log_3 4$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_3 36 - \log_3 4 &= \log_3 \frac{36}{4} \\ &= \log_3 9 \\ &= \log_3 (3 \times 3) \\ &= \log_3 3 + \log_3 3 \\ &= 1 + 1 \\ &= 2\end{aligned}$$

c) $\log_a p - \log_a q$

**Oplossing:**

$$\log_a p - \log_a q = \log_a \frac{p}{q}$$

d) $\log_a (p - q)$

**Oplossing:**

Dit kan nie vereenvoudig word nie.

e) $\log 15 - \log_2 5$

**Oplossing:**

Dit kan nie vereenvoudig word nie want die grondtalle verskil.

f) $\log 15 - \log 5$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 15 - \log 5 &= \log \frac{15}{5} \\ &= \log 3\end{aligned}$$

3. Vereenvoudig die volgende

a) $\log 450 - \log 9 - \log 5$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 450 - \log 9 - \log 5 &= \log \left(\frac{450}{9 \times 5}\right) \\ &= \log 10 \\ &= 1\end{aligned}$$

Alternatiewe metode:

$$\begin{aligned}\log 450 - \log 9 - \log 5 &= \log \frac{450}{9} - \log 5 \\ &= \log 50 - \log 5 \\ &= \log \frac{50}{5} \\ &= \log 10 \\ &= 1\end{aligned}$$

b) $\log \frac{4}{5} - \log \frac{3}{25} - \log \frac{1}{15}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log \frac{4}{5} - \log \frac{3}{25} - \log \frac{1}{15} &= \log \left(\frac{\frac{4}{5}}{\frac{3}{25} \times \frac{1}{15}}\right) \\ &= \log \left(\frac{\frac{4}{5}}{\frac{1}{125}}\right) \\ &= \log 100 \\ &= 2\end{aligned}$$

Alternatiewe metode:

$$\begin{aligned}\log \frac{4}{5} - \log \frac{3}{25} - \log \frac{1}{15} &= \log \frac{4}{5} - \left(\log \frac{3}{25} + \log \frac{1}{15}\right) \\ &= \log \frac{4}{5} - \log \left(\frac{3}{25} \times \frac{1}{15}\right) \\ &= \log \frac{4}{5} - \log \left(\frac{3}{25 \times 15}\right) \\ &= \log \frac{4}{5} - \log \left(\frac{1}{125}\right) \\ &= \log \left(\frac{4}{5} \div \frac{1}{125}\right) \\ &= \log \left(\frac{4}{5} \times \frac{125}{1}\right) \\ &= \log 100 \\ &= \log 10 + \log 10 \\ &= 1 + 1 \\ &= 2\end{aligned}$$

4. Vini en Dirk het hul wiskunde huiswerk voltooi en mekaar se antwoorde getoets. Vergelyk die twee metodes hieronder en besluit of hulle reg of verkeerd is:

**Vraag:**

Vereenvoudig die volgende

$$\log m - \log n - \log p - \log q$$

**Vini se antwoord:**

$$\begin{aligned}\log m - \log n - \log p - \log q &= (\log m - \log n) - \log p - \log q \\ &= \left(\log \frac{m}{n} - \log p\right) - \log q \\ &= \log \left(\frac{m}{n} \times \frac{1}{p}\right) - \log q \\ &= \log \frac{m}{np} - \log q \\ &= \log \frac{m}{np} \times \frac{1}{q} \\ &= \log \frac{m}{npq}\end{aligned}$$

**Dirk se antwoord:**

$$\begin{aligned}\log m - \log n - \log p - \log q &= \log m - (\log n + \log p + \log q) \\ &= \log m - \log (n \times p \times q) \\ &= \log m - \log (npq) \\ &= \log \frac{m}{npq}\end{aligned}$$

**Oplossing:**

Beide se metodes is reg.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1a. 29XD | 1b. 29XF | 1c. 29XG | 1d. 29XH | 1e. 29XJ | 1f. 29XK |
| 2a. 29XM | 2b. 29XN | 2c. 29XP | 2d. 29XQ | 2e. 29XR | 2f. 29XS |
| 3a. 29XT | 3b. 29XV | 4. 29XW | | | |

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## Vereenvoudiging van logaritmes

### Oefening 3 – 16: Vereenvoudiging van logaritmes

Vereenvoudig die volgende sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:

1. $8^{\frac{2}{3}} + \log_2 32$

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}8^{\frac{2}{3}} + \log_2 32 &= \left(2^3\right)^{\frac{2}{3}} + \log_2 (2^5) \\ &= 2^2 + 5\log_2 2 \\ &= 4 + 5 \\ &= 9\end{aligned}$$

2. $2\log 3 + \log 2 - \log 5$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 2\log 3 + \log 2 - \log 5 &= \log 3^2 + \log 2 - \log 5 \\ &= \log \frac{9 \times 2}{5} \\ &= \log \frac{18}{5} \end{aligned}$$

3. $\log_2 8 - \log 1 + \log_4 \frac{1}{4}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_2 8 - \log 1 + \log_4 \frac{1}{4} &= \log_2 2^3 - 0 + \log_4 4^{(-1)} \\ &= 3\log_2 2 - 1\log_4 4 \\ &= 3(1) - 1(1) \\ &= 2 \end{aligned}$$

4. $\log_8 1 - \log_5 \frac{1}{25} + \log_3 9$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_8 1 - \log_5 \frac{1}{25} + \log_3 9 &= 0 - \log_5 5^{(-2)} + \log_3 3^2 \\ &= -(-2)\log_5 5 + 2\log_3 3 \\ &= 2(1) + 2(1) \\ &= 4 \end{aligned}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29XX 2. 29XY 3. 29XZ 4. 29Y2

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## Oplossing van logaritmiese vergelykings

**Oefening 3 – 17: Oplossing van logaritmiese vergelykings**

1. Bepaal die waarde van $a$ (korrek tot 2 desimale plekke):

a) $\log_3 a - \log 1{,}2 = 0$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \log_3 a - \log 1{,}2 &= 0 \\ \log_3 a &= \log 1{,}2 \end{aligned}$$

Verander na eksponensiële vorm:

$$\begin{aligned} 3^{\log 1{,}2} &= a \\ \therefore a &= 1{,}09 \end{aligned}$$

Alternatiewe (langer) metode:

$$\begin{aligned}\log_3 a - \log 1{,}2 &= 0\\ \log_3 a &= \log 1{,}2\\ \frac{\log a}{\log 3} &= \log 1{,}2\\ \log a &= \log 3 \times \log 1{,}2\\ \log a &= 0{,}037\ldots\\ \therefore a &= 1{,}09\end{aligned}$$

b) $\log_2 (a-1) = 1{,}5$

**Oplossing:**

$$\log_2 (a-1) = 1{,}5$$

Verander na eksponensiële vorm:

$$\begin{aligned}2^{1{,}5} &= a-1\\ 2^{1{,}5}+1 &= a\\ \therefore a &= 3{,}83\end{aligned}$$

Alternatiewe (langer) metode:

$$\begin{aligned}\log_2 (a-1) &= 1{,}5\\ \frac{\log (a-1)}{\log 2} &= 1{,}5\\ \log (a-1) &= \log 2 \times 1{,}5\\ \therefore a-1 &= 2{,}83\ldots\\ \therefore a &= 3{,}83\end{aligned}$$

c) $\log_2 a - 1 = 1{,}5$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 a - 1 &= 1{,}5\\ \log_2 a &= 2{,}5\end{aligned}$$

Verander na eksponensiële vorm:

$$\begin{aligned}2^{2{,}5} &= a\\ \therefore a &= 5{,}66\end{aligned}$$

Alternatiewe (langer) metode:

$$\begin{aligned}\log_2 a - 1 &= 1{,}5\\ \frac{\log a}{\log 2} &= 2{,}5\\ \log a &= \log 2 \times 2{,}5\\ \therefore a &= 5{,}66\end{aligned}$$

d) $3^a = 2{,}2$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}3^a &= 2{,}2\\ \therefore a &= \log_3 2{,}2\\ &= \frac{\log 2{,}2}{\log 3}\\ \therefore a &= 0{,}72\end{aligned}$$

e) $2^{(a+1)} = 0{,}7$
**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 2^{(a+1)} &= 0{,}7 \\ \therefore a + 1 &= \log_2 0{,}7 \\ \therefore a &= \frac{\log 0{,}7}{\log 2} - 1 \\ &= -1{,}51 \end{aligned}$$

f) $(1{,}03)^{\frac{a}{2}} = 2{,}65$
**Oplossing:**

$$\begin{aligned} (1{,}03)^{\frac{a}{2}} &= 2{,}65 \\ \therefore \frac{a}{2} &= \log_{1{,}03} 2{,}65 \\ \therefore a &= 2 \times \frac{\log 2{,}65}{\log 1{,}03} \\ &= 65{,}94 \end{aligned}$$

g) $(9)^{(1-2a)} = 101$
**Oplossing:**

$$\begin{aligned} (9)^{(1-2a)} &= 101 \\ \therefore 1 - 2a &= \log_9 101 \\ \therefore 1 - \frac{\log 101}{\log 9} &= 2a \\ -1{,}10\ldots &= 2a \\ \therefore -0{,}55 &= a \end{aligned}$$

2. Gegee $y = 3^x$.

a) Skryf die vergelyking van die inverse van $y = 3^x$ in die vorm $y = \ldots$ neer
**Oplossing:**
$y = \log_3 x$

b) As $6 = 3^p$, bepaal die waarde van $p$ (korrek tot een desimale plek).
**Oplossing:**

$$\begin{aligned} p &= \log_3 6 \\ &= \frac{\log 6}{\log 3} \\ &= 1{,}6 \end{aligned}$$

c) Trek die grafiek van $y = 3^x$ en sy inverse. Stip die punte $A(p; 6)$ en $B(6; p)$.
**Oplossing:**



Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29Y3 1b. 29Y4 1c. 29Y5 1d. 29Y6 1e. 29Y7 1f. 29Y8
1g. 29Y9 2. 29YB

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## Opsomming

### Oefening 3 – 18: Logaritmes (SLEGS VIR VERRYKING)

1. Sê of die volgende waar of onwaar is. Indien onwaar, verander die stelling sodat dit waar is.

   a) $\log t + \log d = \log (t + d)$
   **Oplossing:**
   Onwaar: $\log t + \log d = \log (t \times d)$

   b) As $p^q = r$, dan sal $q = \log_r p$
   **Oplossing:**
   Onwaar: $q = \log_p r$

   c) $\log \frac{A}{B} = \log A - \log B$
   **Oplossing:**
   Waar

   d) $\log A - B = \frac{\log A}{\log B}$
   **Oplossing:**
   Onwaar: $\log (A) - B$ kan nie verder vereenvoudig word nie.

   e) $\log_{\frac{1}{2}} x = -\log_2 x$
   **Oplossing:**
   Waar

   f) $\log_k m = \frac{\log_p k}{\log_p m}$
   **Oplossing:**
   Onwaar: $\log_k m = \frac{\log_p m}{\log_p k}$

   g) $\log_n \sqrt{b} = \frac{1}{2} \log_n b$
   **Oplossing:**
   Waar

   h) $\log_p q = \frac{1}{\log_q p}$
   **Oplossing:**
   Waar

   i) $2 \log_2 a + 3 \log a = 5 \log a$
   **Oplossing:**
   Onwaar: grondtalle is verskillend

   j) $5 \log x + 10 \log x = 5 \log x^3$
   **Oplossing:**
   Waar

   k) $\frac{\log_n a}{\log_n b} = \log_n \frac{a}{b}$
   **Oplossing:**
   Onwaar: kan nie vereenvoudig word na 'n enkele logaritme nie

   l) $\log (A + B) = \log A + \log B$

**Oplossing:**

Onwaar: moenie dit verwar met $\log{(AB)} = \log A + \log B$ of met die distributiewe wet $x(a+b) = ax + ab$ nie.

m) $\log 2a^3 = 3\log 2a$

**Oplossing:**

Onwaar: $\log 2a^3 = \log 2 + 3\log a$

n) $\frac{\log_n a}{\log_n b} = \log_n{(a-b)}$

**Oplossing:**

Onwaar: moenie dit verwar met $\log_n\left(\frac{a}{b}\right) = \log_n a - \log_n b$ nie. LK kan nie vereenvoudig word nie.

2. Vereenvoudig die volgende sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:

a) $\log 7 - \log 0{,}7$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 7 - \log 0{,}7 &= \log \frac{7}{0{,}7}\\ &= \log 10\\ &= 1\end{aligned}$$

b) $\log 8 \times \log 1$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 8 \times \log 1 &= \log 8 \times 0\\ &= 0\end{aligned}$$

c) $\log \frac{1}{3} + \log 300$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log \frac{1}{3} + \log 300 &= \log\left(\frac{1}{3} \times 300\right)\\ &= \log 100\\ &= \log 10^2\\ &= 2\log 10\\ &= 2\end{aligned}$$

d) $2\log 3 + \log 2 - \log 6$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}2\log 3 + \log 2 - \log 6 &= \log 3^2 + \log 2 - \log 6\\ &= \log \frac{9\times 2}{6}\\ &= \log \frac{18}{6}\\ &= \log 3\end{aligned}$$

3. Gegee $\log 5 = 0{,}7$. Bepaal die waarde van die volgende sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:

a) $\log 50$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 50 &= \log 5 + \log 10\\ &= 0{,}7 + 1\\ &= 1{,}7\end{aligned}$$

b) $\log 20$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 20 &= \log \frac{100}{5} \\ &= \log 100 - \log 5 \\ &= 2 - 0{,}7 \\ &= 1{,}3\end{aligned}$$

c) $\log 25$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log 25 &= \log 5^2 \\ &= 2 \times \log 5 \\ &= 2 \times 0{,}7 \\ &= 1{,}4\end{aligned}$$

d) $\log_2 5$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 5 &= \frac{\log 5}{\log 2} \\ &= \frac{\log 5}{\log \frac{10}{5}} \\ &= \frac{\log 5}{\log 10 - \log 5} \\ &= \frac{0{,}7}{1 - 0{,}7} \\ &= \frac{0{,}7}{0{,}3} \\ &= \frac{7}{10} \times \frac{10}{3} \\ &= \frac{7}{3}\end{aligned}$$

e) $10^{0{,}7}$

**Oplossing:**

As $\log 5 = 0{,}7$ , sal $10^{0{,}7} = 5$.

4. Gegee $A = \log_8 1 - \log_5 \frac{1}{25} + \log_3 9$.

a) Sonder die gebruik van 'n sakrekenaar, toon aan dat $A = 4$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}A &= \log_8 1 - \log_5 \frac{1}{25} + \log_3 9 \\ &= 0 - \log_5 5^{-2} + \log_3 3^2 \\ &= 0 - (-2)\log_5 5 + (2)\log_3 3 \\ &= 2 + 2 \\ &= 4\end{aligned}$$

b) Los nou vir $x$ op as $\log_2 x = A$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\log_2 x &= 4 \\ \therefore x &= 2^4 \\ x &= 16\end{aligned}$$

c) Laat $f(x) = \log_2 x$. Trek die grafiek van $f$ en $f^{-1}$. Dui die punt $(x; A)$ op die grafiek aan.

**Oplossing:**




5. Los vir $x$ op as $\frac{35^x}{7^x} = 15$. Gee die antwoord korrek tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\frac{35^x}{7^x} &= 15 \\
\frac{7^x \ . \ 5^x}{7^x} &= 15 \\
5^x &= 15 \\
\therefore x &= \log_5 15 \\
&= \frac{\log 15}{\log 5} \\
&= 1{,}68
\end{aligned}$$

6. Gegee $f(x) = 5 \times (1{,}5)^x$ en $g(x) = \left(\frac{1}{4}\right)^x$.

a) Vir watter heeltallige waardes van $x$ sal $f(x) < 295$?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
5 \times (1{,}5)^x &< 295 \\
\therefore \log (1{,}5)^x &< \log 59 \\
x \log (1{,}5) &< \log 59 \\
x &< \frac{\log 59}{\log (1{,}5)} \qquad \text{nota: } \log (1{,}5) > 0 \\
x &< 10{,}0564\ldots
\end{aligned}$$

Dus sal, $x < 10, (x \in \mathbb{Z})$.

b) Vir watter waardes van $x$ sal $g(x) \geq 2{,}7 \times 10^{-7}$. Gee antwoord tot die naaste heelgetal.

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\left(\frac{1}{4}\right)^x &\geq 2{,}7 \times 10^{-7} \\
\log \left(\frac{1}{4}\right)^x &\geq \log 2{,}7 \times 10^{-7} \\
x \log \left(\frac{1}{4}\right) &\geq \log 2{,}7 \times 10^{-7} \\
x &\leq \frac{\log 2{,}7 \times 10^{-7}}{\log \left(\frac{1}{4}\right)} \qquad \text{nota: } \log \left(\frac{1}{4}\right) < 0 \\
&\leq 10{,}9\ldots \\
\therefore x &< 11
\end{aligned}
$$

Belangrik: let op dat die ongelykheidsteken van rigting verander as ons beide kante met $\log\left(\frac{1}{4}\right) = -\log 4$ deel, omdat dit 'n negatiewe waarde het.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1a. 29YC | 1b. 29YD | 1c. 29YF | 1d. 29YG | 1e. 29YH | 1f. 29YJ |
| 1g. 29YK | 1h. 29YM | 1i. 29YN | 1j. 29YP | 1k. 29YQ | 1l. 29YR |
| 1m. 29YS | 1n. 29YT | 2a. 29YV | 2b. 29YW | 2c. 29YX | 2d. 29YY |
| 3a. 29YZ | 3b. 29Z2 | 3c. 29Z3 | 3d. 29Z4 | 3e. 29Z5 | 4. 29Z6 |
| 5. 29Z7 | 6. 29Z8 | | | | |

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

# HOOFSTUK




## *Finansies*

- Bespreek terminologie
- Baie belangrik om te beklemtoon dat leerders nie moet afrond voor die finale antwoord nie, aangesien dit akkuraatheid beïnvloed.
- Leerders behoort die berekening in in een stap te doen deur die geheuefunksie op hulle sakrekenaars te gebruik.
- Trek tydlyne wat die onderskeie tydperke, rentekoerse en enige deposito's of onttrekkings aandui.
- Verduidelik en bespreek die verskil tussen toekomstige en huidige waarde annuïteite.
- Leerders moet altyd let op hoe dikwels 'n gegewe rentekoers saamgestel word.
- Leerders moet versigtig wees om die regte aantal betalings vir die tydperk van die belegging te bereken.

## 4.1 Berekening van die beleggingstydperk

**Oefening 4 – 1: Bepaling van die beleggingstydperk**

1. Nzuzo belê R 80 000 teen 'n rentekoers van 7,5% per jaar, jaarliks saamgestel. Hoe lank sal dit vir sy belegging neem om tot R 100 000 te groei?

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} A &= P(1+i)^n \\ 100\ 000 &= 80\ 000\left(1+\frac{7{,}5}{100}\right)^n \\ \frac{100\ 000}{80\ 000} &= (1{,}075)^n \\ \frac{5}{4} &= (1{,}075)^n \\ \therefore n &= \log_{1{,}075} 1{,}25 \\ &= \frac{\log 1{,}25}{\log 1{,}075} \\ &= 3{,}09\ldots \end{aligned}$$

   Dit sal net meer as 3 jaar neem.

2. Sally belê R 120 000 teen 'n rentekoers van 12% per jaar, kwartaalliks saamgestel. Hoe lank sal dit vir haar belegging neem om te verdubbel?

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} A &= P(1+i)^n \\ 240\ 000 &= 120\ 000\left(1+\frac{12}{100\times 4}\right)^{4n} \\ \frac{240\ 000}{120\ 000} &= (1{,}03)^{4n} \\ 2 &= (1{,}03)^{4n} \\ \therefore 4n &= \log_{1{,}03} 2 \\ &= \frac{\log 2}{\log 1{,}03} \\ &= 23{,}449\ldots \\ \therefore n &= 5{,}86\ldots \end{aligned}$$

   Dit sal net meer as 5 jaar en 10 maande neem.

3. Toe Banele nog op hoërskool was het hy R 2250 belê in 'n spaarrekening met 'n rentekoers van 6,99% per jaar, jaarliks saamgestel. Hoe lank gelede het Banele 'n rekening oopgemaak as die balans nou R 2882,53 is? Skryf die antwoord in jare en maande.

**Oplossing:**

Hierdie is 'n saamgestelde rente probleem:

$$A = P(1+i)^n$$

Waar:

$$A = 2882{,}53$$
$$P = 2250$$
$$i = 0{,}0699$$

Vervang nou die bekende waardes en los op vir $n$:

$$\begin{aligned} 2882{,}53 &= 2250\,(1+0{,}0699)^n \\ 2882{,}53 &= 2250(1{,}0699)^n \\ \frac{2882{,}53}{2250} &= (1{,}0699)^n \end{aligned}$$

Verander na die logaritmiese vorm:

$$\begin{aligned} n &= \log_{1{,}0699}\left(\frac{2882{,}53}{2250}\right) \\ n &= 3{,}6666\ldots \end{aligned}$$

Banele het die geld vir ongeveer 3,67 jaar in die rekening gelos.

Ons moet egter ons antwoord gee in terme van jare en maande, nie as 'n desimale aantal jare nie. 3,6666 . . . jaar beteken 3 jaar en 'n aantal maande; om te bepaal hoeveel maande moet ons 0,6666 . . . jaar omskakel na maande toe.

Ons weet dat daar 12 maande in 'n jaar is.

Om 0,6666 . . . jaar om te skakel na maande toe, doen die volgende:

$$(0{,}6666\ldots)\text{ jaar} \times \left(\frac{12 \text{ maande}}{\text{jaar}}\right) = 8 \text{ maande}$$

Banele het die geld in die rekening 3 jaar en 8 maande gelede gedeponeer.

4. Die jaarlikse waardeverminderingskoers van 'n voertuig is 15%. 'n Nuwe voertuig kos R 122 000. Na hoeveel jaar sal die voertuig minder as R 40 000 werd wees?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} A &= P(1-i)^n \\ 40\ 000 &= 122\ 000\left(1-\frac{15}{100}\right)^n \\ \frac{40\ 000}{122\ 000} &= (0{,}85)^n \\ \frac{20}{61} &= (0{,}85)^n \\ \therefore n &= \log_{0{,}85}\frac{20}{61} \\ &= \frac{\log\frac{20}{61}}{\log 0{,}85} \\ &= 6{,}86\ldots \end{aligned}$$

Die voertuig sal minder as R 40 000 werd wees na omtrent 7 jaar.

5. 'n Ruk gelede het 'n man 'n spaarrekening by KMT Suid Bank oopgemaak en 'n bedrag van R 2100 daar belê. Die balans van sy rekening is nou R 3160,59. As die rekening 8,52% saamgestelde rente p.j. kry, bepaal hoeveel jaar gelede die man die deposito gemaak het.

**Oplossing:**

Ons skryf die saamgestelde renteformule neer, asook die gegewe inligting:

$$A = P(1+i)^n$$

Waar:

$$A = 3160{,}59$$
$$P = 2100$$
$$i = 0{,}0852$$

Ons weet alles, behalwe die waarde van $n$. Vervang en los op vir $n$.

$$3160{,}59 = 2100\,(1+0{,}0852)^n$$
$$3160{,}59 = 2100(1{,}0852)^n$$
$$\frac{3160{,}59}{2100} = (1{,}0852)^n$$

Gebruik die definisie van 'n logaritme om $n$ op te los:

$$n = \log_{1{,}0852}\left(\frac{3160{,}59}{2100}\right)$$

Gebruik 'n sakrekenaar om die $\log$ te bereken:

$$n = 4{,}999\ldots$$

Die man het die deposito 5 jaar gelede gemaak.

6. Mr. en Mev. Dlamini wil geld spaar vir hul seun se universiteitsgelde. Hulle deponeer R 7000 in 'n spaarrekening met 'n vasgestelde rentekoers van 6,5% per jaar, jaarliks saamgestel. Hoe lank sal dit vat vir die deposito se waarde om te verdubbel?

   **Oplossing:**

$$A = P(1+i)^n$$

Waar:

$$A = 14\,000$$
$$P = 7000$$
$$i = 0{,}065$$

$$
\begin{aligned}
14\,000 &= 7000\left(1+\frac{6{,}5}{100}\right)^n \\
2 &= (1{,}065)^n \\
\therefore n &= \log_{1{,}065} 2 \\
&= \frac{\log 2}{\log 1{,}065} \\
&= 11{,}00\ldots \\
&= 11
\end{aligned}
$$

   Dit sal 11 jaar neem vir hulle deposito se waarde om te verdubbel.

7. 'n Universiteitsdosent tree af op die ouderdom van 60. Sy het R 300 000 oor die jare gespaar.

   a) Sy besluit om nie haar spaargeld te laat verminder teen vinniger as 15% per jaar nie. Hoe oud sal sy wees wanneer die waarde van haar spaargeld minder as R 50 000 is?

   **Oplossing:**

$$A = P(1+i)^n$$

Waar:

$$A = 50\,000$$
$$P = 300\,000$$
$$i = 0{,}15$$

$$
\begin{aligned}
50\ 000 &= 300\ 000\left(1-\frac{15}{100}\right)^n \\
\frac{1}{6} &= (0{,}85)^n \\
\therefore n &= \frac{\log \frac{1}{6}}{\log 0{,}85} \\
&= 11{,}024\ldots
\end{aligned}
$$

As sy haar geld versigtig bestuur, sal sy 71 jaar of ouer wees.

b) As sy nie haar spaargeld gebruik nie en al haar geld belê in 'n beleggingsrekening met 'n vasgestelde rentekoers van 5,95% per jaar, hoe lank sal dit vir haar belegging neem om tot R 390 000 te groei?

**Oplossing:**

$$A = P(1+i)^n$$

Waar:

$$
\begin{aligned}
A &= 390\ 000 \\
P &= 300\ 000 \\
i &= 0{,}0595
\end{aligned}
$$

$$
\begin{aligned}
390\ 000 &= 300\ 000\left(1+\frac{5{,}95}{100}\right)^n \\
1{,}3 &= (1{,}0595)^n \\
\therefore n &= \frac{\log 1{,}3}{\log 1{,}0595} \\
&= 4{,}539\ldots
\end{aligned}
$$

Dit sal minder as 5 jaar neem.

8. Simosethu deponeer R 450 in 'n bankrekening in die Bank van Upington. Simosethu se rekening gee rente teen 'n koers van 7,11% p.j., maandeliks saamgestel. Na hoeveel jaar sal die bankrekening 'n balans van R 619,09 hê?

**Oplossing:**

Gebruik die saamgestelde renteformule om die waarde van $n$ te bepaal.

$$A = P(1+i)^n$$

Waar:

$$
\begin{aligned}
A &= 619{,}09 \\
P &= 450 \\
i &= 0{,}0711
\end{aligned}
$$

In hierdie vraag is die rente elke maand betaalbaar. Daarom $i \to \frac{0{,}0711}{12}$ en $n \to (n \times 12)$. In hierdie geval verteenwoordig $n$ die aantal jare; die produk $(n \times 12)$ stel die aantal kere voor wat die bank rente in die rekening inbetaal.

$$619{,}09 = 450\left(1+\frac{0{,}0711}{12}\right)^{(n\times 12)}$$

$$
\begin{aligned}
619{,}09 &= 450(1{,}00592\ldots)^{12n} \\
\frac{619{,}09}{450} &= (1{,}00592\ldots)^{12n} \\
1{,}37575\ldots &= (1{,}00592\ldots)^{12n}
\end{aligned}
$$

Nou moet ons die vergelyking verander na die logaritmiese vorm toe:

$$12n = \log_{1,005925}(1,37575\ldots)$$
$$12n = 54$$

Om die aantal jare te kry, los ons op vir $n$:

$$12n = 54$$
$$n = \frac{54}{12}$$
$$n = 4,5$$

Die geld was vir $4,5$ jaar in Simosethu se rekening.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29Z9 2. 29ZB 3. 29ZC 4. 29ZD 5. 29ZF 6. 29ZG
7. 29ZH 8. 29ZJ

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

## 4.3 Toekomstige waarde annuïteite

**Oefening 4 – 2: Toekomstige waarde annuïteite**

1. Shelly besluit om geld vir haar seun se toekoms te begin spaar. Aan die einde van elke maand betaal sy R 500 in 'n rekening by Durban Trust Bank, wat 'n jaarlikse rentekoers van $5,96\%$ verdien wat kwartaalliks saamgestel word.

   a) Bereken die balans in Shelly se rekening na 35 jaar.
   **Oplossing:**
   Skryf die gegewe inligting en die toekomswaarde formule neer:

$$F = \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i}$$

$$x = 500$$
$$i = \frac{0,0596}{4}$$
$$n = 35 \times 4 = 140$$

   Vervang die bekende waardes en gebruik 'n sakrekenaar om $F$ te bereken:

$$F = \frac{500\left[(1+\frac{0,0596}{4})^{140} - 1\right]}{\frac{0,0596}{4}}$$
$$= \text{R } 232\ 539,41$$

   b) Hoeveel geld het Shelly in haar rekening inbetaal gedurende die 35-jaar tydperk?
   **Oplossing:**
   Bereken die totale bedrag wat in die rekening inbetaal is:
   Shelly het elke maand R 500 inbetaal vir 35 jaar:

$$\text{Totaal deposito's: } = \text{R } 500 \times 12 \times 35$$
$$= \text{R } 210\ 000$$

c) Bereken hoeveel rente sy verdien het tydens die 35-jaar tydperk.

**Oplossing:**

Bereken die totale rente wat verdien is:

$$\begin{aligned}
\text{Totale rente} &= \text{finale rekening balans} - \text{totale deposito's} \\
&= \text{R } 232\ 539{,}41 - \text{R } 210\ 000 \\
&= \text{R } 22\ 539{,}41
\end{aligned}$$

2. Gerald wil oor 'n jaar 'n nuwe kitaar van R 7400 koop. Hoeveel geld moet hy aan die einde van die maand in sy spaarrekening inbetaal, wat 'n jaarlikse rentekoers van 9,5% verdien wat maandeliks saamgestel word?

**Oplossing:**

Skryf die gegewe inligting en die toekomswaarde formule neer:

$$F = \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i}$$

Om die maandelikse betaling te bereken, maak ons $x$ die onderwerp van die formule:

$$x = \frac{F \times i}{\left[(1+i)^n - 1\right]}$$

$$\begin{aligned}
F &= 7400 \\
i &= \frac{0{,}095}{12} \\
n &= 1 \times 12 = 12
\end{aligned}$$

Vervang die bekende waardes en bereken $x$:

$$\begin{aligned}
x &= \frac{7400 \times \frac{0{,}095}{12}}{\left[(1 + \frac{0{,}095}{12})^{12} - 1\right]} \\
&= \text{R } 590{,}27
\end{aligned}$$

Skryf die finale antwoord neer:

Gerald moet elke maand R 590,27 inbetaal sodat hy sy kitaar kan bekostig.

3. Grace, 'n jong dame wat pas met 'n nuwe werk begin het, wil geld spaar vir haar toekoms. Sy besluit om elke maand R 1100 in 'n spaarrekening in te betaal. Haar geld gaan na 'n rekening by Eerste Gemeenskaplike Bank wat 8,9% rente per jaar verdien wat maandeliks saamgestel word.

a) Hoeveel geld sal Grace in haar rekening hê na 29 jaar?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
F &= \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i} \\
\text{Waar:}\quad x &= \text{R } 1100 \\
i &= 0{,}089 \\
n &= 29
\end{aligned}$$

$$\begin{aligned}
F &= \frac{(1100)\left[\left(1 + \frac{0{,}089}{12}\right)^{(29 \times 12)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}089}{12}\right)} \\
&= \text{R } 1\ 792\ 400{,}11
\end{aligned}$$

Grace sal R 1 792 400,11 in haar rekening hê na 29 jaar.

b) Hoeveel geld het Grace in rekening inbetaal teen die einde van die 29 jaar-tydperk?

**Oplossing:**

Die totale bedrag wat Grace elke **jaar** spaar is $1100 \times 12 =$ R 13 200. So kan ons die totale bedrag wat sy spaar uitwerk deur te vermenigvuldig met die aantal jare: $13\ 200 \times 29 =$ R 382 800.

Na 29 jaar het Grace 'n totaal van R 382 800 in haar rekening gespaar.

4. Ruth besluit om vir haar aftrede te spaar, so sy maak 'n spaarrekening oop en maak dadelik 'n deposito van R 450. Haar rentekoers is 12% per jaar wat maandeliks saamgestel word. Daarna betaal sy elke maand R 450 in die rekening in vir 35 jaar. Hoeveel is haar spaarrekening werd teen die einde van die 35-jaar tydperk?

**Oplossing:**

Skryf die gegewe inligting en die toekomswaarde formule neer:

$$F = \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i}$$

$$\begin{aligned} x &= 450 \\ i &= \frac{0{,}12}{12} \\ n &= 1 + (35 \times 12) = 421 \end{aligned}$$

Vervang die bekende waardes en bereken $F$:

$$\begin{aligned} F &= \frac{450\left[(1+\frac{0{,}12}{12})^{421} - 1\right]}{\frac{0{,}12}{12}} \\ &= \text{R } 2\ 923\ 321{,}08 \end{aligned}$$

Skryf die finale antwoord neer:

Ruth sal R 2 923 321,08 hê vir haar aftrede.

5. Musina Kredietverskaffers bied 'n spaarrekening aan met 'n rentekoers van 6,13% per jaar wat maandeliks saamgestel word. Monique wil geld spaar sodat sy 'n huis kan koop wanneer sy aftree. Sy besluit om 'n rekening oop te maak en maak gereelde maandelikse deposito's. Haar doelwit is om R 750 000 te hê na 35 jaar.

   a) Hoeveel geld moet Monique elke maand inbetaal om haar doelwit te bereik?

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} F &= \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i} \\ F &= \text{R } 750\ 000 \\ i &= 0{,}0613 \\ n &= 35 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} 750\ 000 &= \frac{x\left[\left(1+\frac{0{,}0613}{12}\right)^{(35\times 12)}\right]}{\left(\frac{0{,}0613}{12}\right)} \\ \therefore x &= \frac{750\ 000 \times \left(\frac{0{,}0613}{12}\right)}{\left[\left(1+\frac{0{,}0613}{12}\right)^{(35\times 12)}\right]} \\ &= 510{,}84927\ldots \end{aligned}$$

   Om R 750 000 te spaar in 35 jaar, sal Monique elke maand R 510,85 moet spaar.

   b) Hoeveel geld, tot die naaste rand, het Monique in haar rekening inbetaal teen die einde van die 35-jaar tydperk?

**Oplossing:**

Die finale bedrag wat in die vraag hier bo bereken is, sluit die geld wat Monique in die rekening inbetaal het, sowel as die rente wat deur die bank betaal is, in. Die totale hoeveelheid geld wat Monique inbetaal het gedurende die 35 jaar is die produk van 12 paaiemente per jaar, vir 35 jaar, en die bedrag self:

$$\text{R } 510{,}85 \times 12 \times 35 = \text{R } 214\ 557{,}00$$

Na 35 jaar het Monique 'n bedrag van R 214 557 in haar rekening inbetaal.

6. Lerato wil oor vyf en 'n half jaar 'n motor koop. Sy het R 30 000 gespaar in 'n aparte beleggingsrekening wat 13% saamgestelde rente per jaar verdien. As sy nie meer as R 160 000 wil spandeer op 'n motor nie en haar spaarrekening verdien 11% rente per jaar wat maandeliks saamgestel word, hoeveel geld moet sy elke maand in haar spaarrekening inbetaal?

   **Oplossing:**

   Bereken eers die opgeloopte bedrag vir die R 30 000 in Lerato se beleggingsrekening:

$$A = P(1+i)^n$$

$$\begin{aligned} P &= 30\ 000 \\ i &= 0{,}13 \\ n &= 5{,}5 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} A &= 30\ 000(1+0{,}13)^{5{,}5} \\ &= \text{R } 58\ 756{,}06 \end{aligned}$$

   Oor vyf en 'n half jaar moet Lerato 'n bedrag van R $160\ 000 - \text{R } 58\ 756{,}06 = \text{R } 101\ 243{,}94$ hê.

$$x = \frac{F \times i}{[(1+i)^n - 1]}$$

$$\begin{aligned} F &= 101\ 243{,}94 \\ i &= \frac{0{,}11}{12} \\ n &= 5{,}5 \times 12 = 66 \end{aligned}$$

   Vervang die bekende waardes en bereken $x$:

$$\begin{aligned} x &= \frac{101\ 243{,}94 \times \frac{0{,}11}{12}}{\left[(1+\frac{0{,}11}{12})^{66} - 1\right]} \\ &= \text{R } 1123{,}28 \end{aligned}$$

   Skryf die finale antwoord neer:

   Lerato moet elke maand R 1123,28 in haar spaarrekening inbetaal.

7. a) Harold deponeer elke Maandag R 30 in sy spaarrekening by Koning Bank, wat 'n rentekoers van 6,92% per jaar verdien en wat weekliks saamgestel word. Hoe lank sal dit Harold se rekening neem om 'n balans van R 4397,53 te bereik? Gee die antwoord as 'n aantal jare en dae tot die naaste heelgetal.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} F &= \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i} \\ F &= \text{R } 4397{,}53 \\ x &= \text{R } 30 \\ i &= 0{,}0692 \end{aligned}$$

$$4397{,}53 = \frac{(30)\left[\left(1+\frac{0{,}0692}{52}\right)^{(n\times 52)}-1\right]}{\left(\frac{0{,}0692}{52}\right)}$$

$$4397{,}53 = \frac{(30)\left[(1{,}00133)^{52n}-1\right]}{0{,}00133\ldots}$$

$$(0{,}00133\ldots)(4397{,}53) = (30)\left[(1{,}00133\ldots)^{52n}-1\right]$$

$$\frac{5{,}85209\ldots}{30} = \left[(1{,}00133\ldots)^{52n}-1\right]$$

$$0{,}19506\ldots + 1 = (1{,}00133\ldots)^{52n}$$

$$1{,}19506\ldots = (1{,}00133\ldots)^{52n}$$

Verander na logaritmiese vorm: $52n = \log_{1{,}00133\ldots}(1{,}19506\ldots)$

$$52n = 134$$

$$n = \frac{134}{52}$$

$$n = 2{,}57692\ldots$$

Om die finale antwoord vir hierdie vraag te kry, skakel $2{,}57692\ldots$ jare om na jare en dae.

$(0{,}57692\ldots)\times\frac{365}{\text{jaar}} = 210{,}577$ dae

Harold se belegging neem $2$ jaar en $211$ dae om 'n finale waarde van R $4397{,}53$ te bereik.

b) Hoeveel rente sal Harold van die bank af ontvang gedurende die tydperk van sy belegging?

**Oplossing:**

Die totale hoeveelheid wat Harold belê, is:

$30\times 52\times 2{,}57692\ldots =$ R $4020{,}00$

Dus sal die rente wat deur die bank betaal word R $4397{,}53$ − R $4020{,}00$ = R $377{,}53$ wees.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 29ZK 1b. 29ZM 1c. 29ZN 2. 29ZP 3. 29ZQ 4. 29ZR
5. 29ZS 6. 29ZT 7. 29ZV

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## Delgingsfondse

**Oefening 4 – 3: Delgingsfondse**

1. Mfethu besit sy eie afleweringsbesigheid en sal sy bakkie oor 6 jaar moet vervang. Mfethu deponeer elke maand R 3100 in 'n delgingsfonds in, wat 5,3% rente verdien, maandeliks saamgestel.

    a) Watter bedrag sal in die fonds wees oor 6 jaar, wanneer Mfendu 'n nuwe bakkie wil koop?

    **Oplossing:**

$$F = \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i}$$

Waar:

$$x = 3100$$
$$i = 0{,}053$$
$$n = 6$$

Rente word maandeliks saamgestel: $i = 0{,}053 \rightarrow \frac{0{,}053}{12}$ en $n = 6 \rightarrow 6 \times (12)$ .

$$F = \frac{(3100)\left[\left(1+\frac{0{,}053}{12}\right)^{(6\times 12)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}053}{12}\right)}$$
$$= \text{R } 262\ 094{,}55$$

Na 6 jaar, sal Mfethu R 262 094,55 in sy delgingsfonds hê.

b) Sal Mfethu genoeg geld hê om 'n nuwe bakkie te koop as dit R 285 000 oor 6 jaar gaan kos?

**Oplossing:**

Nee, Mfethu het nie genoeg geld in sy rekening nie.

$$\text{R } 285\ 000 - \text{R } 262\ 094{,}55 = \text{R } 22\ 905{,}45$$

2. Atlantic Vervoermaatskappy koop 'n paneelwa vir R 265 000. Die paneelwa neem af in waarde op 'n verminderende saldo basis teen 17% per jaar. Die maatskappy beplan om hierdie paneelwa oor vyf jaar te vervang, en hulle verwag dat die prys van 'n nuwe paneelwa jaarliks teen 12% sal styg.

a) Bereken die boekwaarde van die paneelwa oor vyf jaar.

**Oplossing:**

$$P = 265\ 000$$
$$i = 0{,}17$$
$$n = 5$$

$$A = P(1-i)^n$$
$$= 265\ 000(1-0{,}17)^5$$
$$= \text{R } 104\ 384{,}58$$

b) Bepaal die hoeveelheid geld benodig in die delgingsfonds sodat die maatskappy 'n nuwe paneelwa oor vyf jaar sal kan bekostig.

**Oplossing:**

$$P = 265\ 000$$
$$i = 0{,}12$$
$$n = 5$$

$$A = P(1+i)^n$$
$$= 265\ 000(1+0{,}12)^5$$
$$= \text{R } 467\ 020{,}55$$

Dus die balans van die delgingsfonds ($F$) moet meer wees as die prys van 'n nuwe paneelwa oor vyf jaar, minus die bedrag verkry deur die verkoop van die ou paneelwa:

$$F = \text{R } 467\ 020{,}55 - \text{R } 104\ 384{,}58$$
$$= \text{R } 362\ 635{,}97$$

c) Bereken die bedrag van die maandelikse deposito's as die delgingsfonds 'n rentekoers van 11% per jaar verdien wat maandeliks saamgestel word.

**Oplossing:**

Bereken die maandelikse paaiement benodig in die delgingsfonds:

$$x = \frac{F \times i}{[(1+i)^n - 1]}$$

$$F = 362\,635{,}97$$
$$i = \frac{0{,}11}{12}$$
$$n = 5 \times 12 = 60$$

Vervang die waardes en bereken $x$

$$x = \frac{362\,635{,}97 \times \frac{0{,}11}{12}}{\left[(1 + \frac{0{,}11}{12})^{60} - 1\right]}$$
$$= \text{R } 4560{,}42$$

Dus, die maatskappy moet elke maand R 4560,42 deponeer.

3. Tonya besit Freeman Reisagentskap en sy sal haar rekenaar oor 7 jaar moet vervang. Tonya skep 'n delgingsfonds sodat sy 'n nuwe rekenaar, wat R 8450 gaan kos, sal kan bekostig. Die delgingsfonds verdien rente teen 'n koers van 7,67% kwartaalliks saamgestel.

a) Hoeveel geld moet Tonya kwartaalliks spaar sodat daar genoeg geld in die rekening sal wees om 'n nuwe rekenaar te koop?

**Oplossing:**

$$F = \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i}$$

Waar:

$$F = 8450$$
$$i = 0{,}0767$$
$$n = 7$$

Rente word kwartaalliks saamgestel, dus $i = 0{,}0767 \rightarrow \frac{0{,}0767}{4}$ en $n = 7 \rightarrow 7 \times 4$

$$8450 = \frac{x\left[\left(1 + \frac{0{,}0767}{4}\right)^{(7\times 4)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}0767}{4}\right)}$$
$$\therefore x = \frac{\left(8450 \times \frac{0{,}0767}{4}\right)}{\left[\left(1 + \frac{0{,}0767}{4}\right)^{(7\times 4)} - 1\right]}$$
$$= 230{,}80273\ldots$$

Tonya moet kwartaalliks R 230,80 in die delgingsfonds deponeer.

b) Hoeveel rente (tot die naaste rand) betaal die bank in die fonds in teen die einde van die 7 jaar periode?

**Oplossing:**

Totale spaargeld:

$$\text{R } 230{,}80 \times 4 \times 7 = \text{R } 6462{,}40$$

Rente verdien:

$$\text{R } 8450 - \text{R } 6462{,}40 = \text{R } 1987{,}60$$

Tot die naaste rand, het die bank R 1988 in die rekening inbetaal.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29ZW 2. 29ZX 3. 29ZY

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

**Oefening 4 – 4: Huidige waarde annuïteite**

1. 'n Eiendom kos R 1 800 000. Bereken die maandelikse betalings as die rentekoers 14% p.j. is, maandeliks saamgestel, en die lening oor 20 jaar afbetaal moet wees.

   **Oplossing:**
   Skryf die gegewe inligting en die huidige waarde formule neer:

   $$P = \frac{x\left[1-(1+i)^{-n}\right]}{i}$$

   Om die maandelikse terugbetaling te bepaal, maak ons $x$ die onderwerp van die formule:

   $$x = \frac{P \times i}{[1-(1+i)^{-n}]}$$

   $$\begin{aligned} P &= \text{R } 1\ 800\ 000 \\ i &= \frac{0{,}14}{12} \\ n &= 20 \times 12 = 240 \end{aligned}$$

   Vervang die bekende waardes en bereken $x$:

   $$\begin{aligned} x &= \frac{1\ 800\ 000 \times \frac{0{,}14}{12}}{\left[1-\left(1+\frac{0{,}14}{12}\right)^{-240}\right]} \\ &= \text{R } 22\ 383{,}37 \end{aligned}$$

2. 'n Lening van R 4200 moet in twee gelyke jaarlikse betalings terugbetaal word. Bereken die bedrag van elke betaling as die rentekoers van 10% jaarliks saamgestel is.

   **Oplossing:**
   Skryf die gegewe inligting en die huidige waarde formule neer:

   $$P = \frac{x\left[1-(1+i)^{-n}\right]}{i}$$

   Om die maandelikse terugbetaling te bepaal, maak ons $x$ die onderwerp van die formule:

   $$x = \frac{P \times i}{[1-(1+i)^{-n}]}$$

   $$\begin{aligned} P &= \text{R } 4200 \\ i &= 0{,}10 \\ n &= 2 \end{aligned}$$

   Vervang die bekende waardes en bereken $x$:

   $$\begin{aligned} x &= \frac{4200 \times 0{,}10}{\left[1-(1+0{,}10)^{-2}\right]} \\ &= \text{R } 2420{,}00 \end{aligned}$$

3. Stefan en Marna wil 'n woonstel koop wat R 1,2 miljoen kos. Hulle ouers bied aan om 'n 20% betaling as deposito op die huis te betaal. Hulle moet 'n verband uitneem vir die balans. Wat is die maandelikse terugbetaling as die tydperk van die huislening 30 jaar is en die rentekoers is 7,5% p.j. maandeliks saamgestel?

**Oplossing:**

Skryf die gegewe inligting en die huidige waarde formule neer:

$$P = \frac{x\left[1 - (1+i)^{-n}\right]}{i}$$

Om die maandelikse terugbetaling te bepaal, maak ons $x$ die onderwerp van die formule:

$$x = \frac{P \times i}{[1 - (1+i)^{-n}]}$$

$$\begin{aligned} P &= \text{R } 1\ 200\ 000 - \left(\text{R } 1\ 200\ 000 \times \frac{20}{100}\right) \\ &= \text{R } 960\ 000 \\ i &= \frac{0{,}075}{12} \\ n &= 30 \times 12 = 360 \end{aligned}$$

Vervang die bekende waardes en bereken $x$:

$$\begin{aligned} x &= \frac{960\ 000 \times \frac{0{,}075}{12}}{\left[1 - \left(1 + \frac{0{,}075}{12}\right)^{-360}\right]} \\ &= \text{R } 6712{,}46 \end{aligned}$$

4. a) Ziyanda reël 'n verband vir R 17 000 van Langa Bank. As die bank rente teen 16,0% p.j. maandeliks saamgestel hef, bepaal Ziyanda se maandelikse terugbetaling as sy die verband wil terugbetaal oor 9 jaar.

**Oplossing:**

$$P = \frac{x\left[1 - (1+i)^{-n}\right]}{i}$$

Waar:

$$\begin{aligned} P &= 17\ 000 \\ i &= 0{,}16 \\ n &= 9 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} 17\ 000 &= \frac{x\left[1 - \left(1 + \frac{0{,}16}{12}\right)^{-(9\times 12)}\right]}{\left(\frac{0{,}16}{12}\right)} \\ \therefore x &= \frac{17\ 000 \times \left(\frac{0{,}16}{12}\right)}{\left[1 - \left(1 + \frac{0{,}16}{12}\right)^{-(9\times 12)}\right]} \\ &= 297{,}93 \end{aligned}$$

Ziyanda moet elke maand R 297,93 betaal.

b) Wat is die totale koste van die verband?

**Oplossing:**

Totale koste: R $297{,}93 \times 12 \times 9 =$ R 32 176,44

Ziyanda het die bank 'n totaal van R 32 176,44 betaal.

5. Dullstroom Bank bied persoonlike lenings aan teen 'n rentekoers van 15,63% p.j. halfjaarliks saamgestel. Lubabale leen R 3000 en moet R 334,93 elke ses maande terugbetaal totdat die lening ten volle terugbetaal is.

a) Hoe lank gaan dit vir Lubabale vat om die lening terug te betaal?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P &= \frac{x\left[1-(1+i)^{-n}\right]}{i} \\ P &= 3000 \\ x &= 334{,}93 \\ i &= 0{,}1563 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} 3000 &= \frac{334{,}93\left[1-\left(1+\frac{0{,}1563}{2}\right)^{-(n\times 2)}\right]}{\left(\frac{0{,}1563}{2}\right)} \\ 3000 &= \frac{334{,}93\left[1-(1{,}07815\ldots)^{-2n}\right]}{0{,}07815\ldots} \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} (0{,}07815\ldots)(3000) &= 334{,}93\left[1-(1{,}07815\ldots)^{-2n}\right] \\ \frac{(234{,}45)}{(334{,}93)} &= 1-(1{,}07815\ldots)^{-2n} \\ 0{,}69999\ldots &= 1-(1{,}07815\ldots)^{-2n} \\ -0{,}30001\ldots &= -(1{,}07815\ldots)^{-2n} \\ 0{,}3\ldots &= (1{,}07815\ldots)^{-2n} \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} -2n &= \log_{1{,}07815\ldots}(0{,}3\ldots) \\ -2n &= -16 \\ n &= \frac{-16}{-2} \\ n &= 8 \end{aligned}$$

Dit sal 8 jaar neem.

b) Hoeveel rente gaan Lubabale betaal?

**Oplossing:**

Totale koste van die lening: $334{,}93 \times 2 \times 8 =$ R 5358,88.

Die totale bedrag wat Lubabale aan rente betaal, is $5358{,}88 - 3000 =$ R 2358,88

6. Likengkeng het nou net by 'n nuwe werk begin en wil 'n motor koop wat R 232 000 kos. Sy besoek Soweto SpaarBank, waar sy 'n lening kan kry met 'n rentekoers van 15,7% p.j. maandeliks saamgestel. Likengkeng het genoeg geld gespaar om 'n deposito van R 50 000 te betaal. Sy kry 'n lening vir die balans van die betaling, wat oor 'n tydperk van 6 jaar terugbetaal word.

a) Wat is Likengkeng se maandelikse terugbetaling op haar lening?

**Oplossing:**

Die balans van die betaling: R 232 000 − R 50 000 = R 182 000

Dus neem Likengkeng 'n lening uit vir R 182 000.

$$\begin{aligned} P &= \frac{x\left[1-(1+i)^{-n}\right]}{i} \\ P &= 182\ 000 \\ i &= 0{,}157 \\ n &= 6 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} 182\ 000 &= \frac{x\left[1-\left(1+\frac{0{,}157}{12}\right)^{-(6\times 12)}\right]}{\left(\frac{0{,}157}{12}\right)} \\ \therefore x &= \frac{182\ 000 \times \left(\frac{0{,}157}{12}\right)}{\left[1-\left(1+\frac{0{,}157}{12}\right)^{-(6\times 12)}\right]} \\ &= \text{R } 3917{,}91 \end{aligned}$$

Likengkeng moet elke maand R $3917{,}91$ betaal.

b) Hoeveel gaan die motor vir Likengkeng kos?

**Oplossing:**

Die totale bedrag betaal: R $3917{,}91 \times 12 \times 6 =$ R $282\ 089{,}87$

Dus het Likengkeng 'n totaal van R $282\ 089{,}87 +$ R $50\ 000 =$ R $332\ 089{,}87$ betaal.

7. Anathi is 'n koringboer en benodig 'n stoortenk wat R $219\ 450$ kos. Sy het haar vorige tenk $14$ jaar gelede vir R $196\ 000$ gekoop. Die waarde van die ou stoortenk verswak teen $12{,}1\%$ per jaar teen 'n verminderde saldo, en sy beplan om dit teen die huidige waarde te verhandel. Anathi sal dan 'n lening moet uitneem om die balans van die aankoopprys aan te vul.

Orsmond Bank bied lenings met 'n saamgestelde rentekoers van $9{,}71\%$ per jaar vir lenings tot en met R $170\ 000$ en $9{,}31\%$ per jaar vir enige groter lenings. Die leningsooreenkoms laat Anathi 'n grasieperiode van ses maande toe (geen betalings word dus gemaak nie) en verwag dat die lening oor 'n tydperk van $30$ jaar terugbetaal word.

a) Bepaal die maandelikse paaiement.

**Oplossing:**

Anathi besluit om die ou stoortenk in te ruil om die die koste van die nuwe een te verreken.

$$\begin{aligned} A &= P(1-i)^n \\ &= 196\ 000(1-0{,}121)^{14} \\ &= 196\ 000(0{,}16437\ldots) \\ &= 32\ 218{,}12946\ldots \end{aligned}$$

Die ou stoortenk se waarde is R $32\ 218{,}13$.

Dus is die lenigsbedrag vir die nuwe tenk:

$$\text{R } 219\ 450 - \text{R } 32\ 218{,}13 = \text{R } 187\ 231{,}87$$

Bepaal watter rentekoers gebruik word: die lening is meer as R $170\ 000{,}00$, dus kry Anathi die laer rentekoers van $9{,}31\%$.

Bereken die waarde van die lening teen die einde van die grasieperiode.

$$\begin{aligned} A &= P(1+i)^n \\ &= 187\ 231{,}87\left(1+\frac{0{,}0931}{12}\right)^6 \\ &= 196\ 118{,}31962\ldots \end{aligned}$$

Na die eerste ses maande van die leningstydperk, verhoog die bedrag wat sy skuld na R $196\ 118{,}32$.

Ons kan nou die huidige waarde formule gebruik om die waarde van $x$ op te los. Onthou dat die termyn vir hierdie berekening $29{,}5$ jaar is.

$$\begin{aligned} 196\ 118{,}32 &= \frac{x\left[1-\left(1+\frac{0{,}0931}{12}\right)^{-(29{,}5\times 12)}\right]}{\left(\frac{0{,}0931}{12}\right)} \\ x &= \frac{196\ 118{,}32 \times \frac{0{,}0931}{12}}{\left[1-\left(1+\frac{0{,}0931}{12}\right)^{-(29{,}5\times 12)}\right]} \\ x &= 1627{,}0471\ldots \end{aligned}$$

Dus moet Anathi R $1627{,}05$ elke maand betaal.

b) Wat is die totale hoeveelheid rente wat Anathi op die lening betaal?

**Oplossing:**

Die totale koste van die lening is:

$$\text{R } 1627{,}05 \times 12 \times 29{,}5 = \text{R } 575\ 975{,}70$$

Dus is die rentebedrag:

$$\text{R } 575\ 975{,}70 - \text{R } 187\ 231{,}87 = \text{R } 388\ 743{,}83$$

Die totale hoeveelheid rente wat Anathi betaal is R $388\ 743{,}83$.

c) Hoeveel geld sou Anathi gespaar het indien sy nie die ses maande grasieperiode geneem het nie.

**Oplossing:**

Vir hierdie berekening is die lening R 187 231,87 en die leningstydperk 30 jaar:

$$187\ 231{,}87 = \frac{x\left[1-\left(1+\frac{0{,}0931}{12}\right)^{-(30\times 12)}\right]}{\left(\frac{0{,}0931}{12}\right)}$$
$$x = \frac{187\ 231{,}87 \times \frac{0{,}0931}{12}}{\left[1-\left(1+\frac{0{,}0931}{12}\right)^{-360}\right]}$$
$$x = 1548{,}458\ldots$$

Dus moet Anathi R $1548{,}46$ elke maand betaal.
Die totale koste van die lening sal dan wees:

$$\text{R } 1548{,}46 \times 12 \times 30 = \text{R } 557\ 445{,}60$$

Die hoeveelheid rente:

$$\text{R } 557\ 445{,}60 - \text{R } 187\ 231{,}87 = \text{R } 370\ 213{,}73$$

Anathi sou

$$\text{R } 388\ 743{,}83 - \text{R } 370\ 213{,}73 = \text{R } 18\ 530{,}10$$

gespaar het.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 29ZZ 2. 2B22 3. 2B23 4. 2B24 5. 2B25 6. 2B26
7. 2B27

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

## 4.5 Analise van beleggings- en leningsopsies

**Oefening 4 – 5: Analise van beleggings- en leningsopsies**

1. Cokisa is 31 jaar oud en begin vir haar toekoms beplan. Sy het oor haar aftrede begin dink en wil ’n annuïteit uitneem om seker te maak dat sy geld het wanneer sy aftree. Haar voorneme is om op 65 jarige ouderdom af te tree. Cokisa besoek die Trader’s Bank van Tembisa en vind uit dat daar twee beleggingsopsies is om van te kies:

   - Opsie A: 7,76% per jaar, elke vier maande saamgestel
   - Opsie B: 7,78% per jaar, half-jaarliks saamgestel

   a) Watter is die beste beleggingsopsie vir Cokisa indien haar deposito bedrag altyd konstant bly?

   **Oplossing:**

   Daar is twee verskillende rekeningsopsies vir Cokisa om te oorweeg; om te bepaal watter opsie die beste is, moet ons die effektiewe rente van elke opsie vergelyk. Hoe hoër die effektiewe rentekoers, hoe vinniger sal haar rekening groei. Die formule vir effektiewe rente is:

$$i + 1 = \left(1 + \frac{i^m}{m}\right)^m$$

Waar:

$$\begin{aligned} i &= \text{die effektiewe rentekoers} \\ i^m &= \text{die nominale rentekoers} \\ m &= \text{die aantal saamgestelde periodes van die jaar} \end{aligned}$$

Bereken die effektiewe rentekoers vir opsie A:

$$\begin{aligned} i &= \left(1 + \frac{0{,}0776}{3}\right)^3 - 1 \\ &= 0{,}07962\ldots \end{aligned}$$

Die berekening toon dat opsie A 'n effektiewe rentekoers van omtrent $7{,}9625\%$ lewer. Bereken nou die effektiewe rentekoers vir opsie B:

$$\begin{aligned} i &= \left(1 + \frac{0{,}0778}{2}\right)^2 - 1 \\ &= 0{,}07931\ldots \end{aligned}$$

Vir opsie B is die effektiewe rentekoers ongeveer $7{,}9313\%$.

Deur die bostaande berekening te vergelyk, kan ons sien dat opsie A die beste is.

NOTA: Dit sou voorkom asof ons die vraag kan beantwoord deur 'n bedrag vir die normale paaiement te kies en dan gebruik te maak van die toekomswaarde formule vir elk van die twee opsies te bepaal watter een die meeste geld tot gevolg het. Dit sal egter nie werk nie, omdat die saamstellingstydperke verskil. Indien ons dit op hierdie manier wil bereken, MOET ons die waarde van die paaiement aanpas om die saamstellingstydperke in ag te neem. Neem bv. 'n normale paaiement van R $100$ elke vier maande vir opsie A, dan sal ons R $150$ half-jaarliks vir opsie B moet gebruik (omdat R $100 \times 3 = 300$ dieselfde totale bedrag per jaar as R $150 \times 2 = 300$ is).

b) Cokisa maak 'n rekening oop en begin om elke vier maande R $4000$ te spaar. Hoeveel geld (tot die naaste rand) sal sy gespaar hê wanneer sy aftree?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} F &= \frac{4000\left[\left(1 + \frac{0{,}0776}{3}\right)^{(34\times 3)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}0776}{3}\right)} \\ &= \text{R } 1\ 937\ 512{,}76 \end{aligned}$$

Cokisa sal R $1\ 937\ 512{,}76$ hê vir haar aftrede.

2. Phoebe wil 'n huislening uitneem vir R $1{,}6$ miljoen. Sy nader drie verskillende banke oor hulle leningsopsies:

- Bank A bied 'n terugbetaling oor $30$ jaar en 'n rentekoers van $12\%$ per jaar met maandelikse saamgestelde rente aan.
- Bank B bied 'n terugbetaling oor $20$ jaar en 'n rentekoers van $14\%$ per jaar met maandelikse saamgestelde rente aan.
- Bank C bied 'n terugbetaling oor $30$ jaar en 'n rentekoers van $14\%$ per jaar met maandelikse saamgestelde rente aan.

As Phoebe beplan om haar maandelikse terugbetalings onmiddellik te begin doen, bereken watter een van die drie opsies sal die beste vir haar wees.

**Oplossing:**

$$x = \frac{P \times i}{[1 - (1 + i)^{-n}]}$$

**Bank A:**

$$x = \frac{1\ 600\ 000 \times \frac{0.12}{12}}{\left[1-(1+\frac{0.12}{12})^{-360}\right]}$$

$$\begin{aligned}
&= \text{R } 16\ 457{,}80 \\
\text{Totale bedrag } (T): &= 30 \times 12 \times \text{R } 16\ 457{,}80 \\
&= \text{R } 5\ 924\ 808 \\
\text{Totale rente } (I): &= \text{R } 5\ 924\ 808 - \text{R } 1\ 600\ 000 \\
&= \text{R } 4\ 324\ 808
\end{aligned}$$

**Bank B:**

$$x = \frac{1\ 600\ 000 \times \frac{0.14}{12}}{\left[1-(1+\frac{0.14}{12})^{-240}\right]}$$

$$\begin{aligned}
&= \text{R } 19\ 896{,}33 \\
\text{Totale bedrag } (T): &= 20 \times 12 \times \text{R } 19\ 896{,}33 \\
&= \text{R } 4\ 775\ 119{,}20 \\
\text{Totale rente } (I): &= \text{R } 4\ 775\ 119{,}20 - \text{R } 1\ 600\ 000 \\
&= \text{R } 3\ 175\ 119{,}20
\end{aligned}$$

**Bank C:**

$$x = \frac{1\ 600\ 000 \times \frac{0.14}{12}}{\left[1-(1+\frac{0.14}{12})^{-360}\right]}$$

$$\begin{aligned}
&= \text{R } 18\ 957{,}95 \\
\text{Totale bedrag } (T): &= 30 \times 12 \times \text{R } 18\ 957{,}95 \\
&= \text{R } 6\ 824\ 862 \\
\text{Totale rente } (I): &= \text{R } 6\ 824\ 862 - \text{R } 1\ 600\ 000 \\
&= \text{R } 5\ 224\ 862
\end{aligned}$$

| | $x$ | $T$ | $I$ |
|---|---|---|---|
| Bank A | R 16 457,80 | R 5 924 808,00 | R 4 324 808,00 |
| Bank B | R 19 896,33 | R 4 775 119,20 | R 3 175 119,20 |
| Bank C | R 18 957,95 | R 6 824 862,00 | R 5 224 862,00 |

'n Lening van Bank A sal die laagste maandelikse terugbetalings hê, maar die rente is hoog as gevolg van die langer terugbetalingsperiode. Daarom moet Phoebe dit oorweeg om 'n lening uit te neem met Bank B, want dit het die laagste totale terugbetalingsbedrag.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2B28  2. 2B29

 www.everythingmaths.co.za   m.everythingmaths.co.za

## 4.6 Opsomming

**Oefening 4 – 6: Einde van hoofstuk oefeninge**

1. Mpumelelo maak 'n deposito van R 500 in 'n spaarrekening, wat kwartaalliks saamgestelde rente verdien teen 6,81% p.j. Hoe lank sal dit neem vir die spaarrekening om 'n balans van R 749,77 te hê?

**Oplossing:**

$$A = P(1+i)^n$$

Waar:

$$A = 749{,}77$$
$$P = 500$$
$$i = 0{,}0681$$

In hierdie vraag is die rente kwartaalliks betaalbaar, so $i \to \frac{0{,}0681}{4}$ en $n \to (n \times 4)$. In hierdie geval, verteenwoordig $n$ die aantal jare; die produk $(n \times 4)$ verteenwoordig die aantal kere wat die bank rente in die rekening inbetaal.

$$749{,}77 = 500\left(1 + \frac{0{,}0681}{4}\right)^{(n\times 4)}$$

$$\begin{aligned}749{,}77 &= 500(1{,}01702\ldots)^{4n}\\ \frac{749{,}77}{500} &= (1{,}01702\ldots)^{4n}\\ 1{,}49954\ldots &= (1{,}01702\ldots)^{4n}\end{aligned}$$

Nou moet ons die vergelyking verander na die logaritmiese vorm toe:

$$\begin{aligned}4n &= \log_{1{,}017025}(1{,}49954\ldots)\\ 4n &= \frac{\log 1{,}49954\ldots}{\log 1{,}017025} \qquad \text{(verandering van grondtal)}\\ 4n &= 24\end{aligned}$$

Om die aantal jare te kry, los ons op vir $n$:

$$\begin{aligned}4n &= 24\\ n &= \frac{24}{4}\\ n &= 6\end{aligned}$$

Daarom sal dit 6 jaar neem.

2. Hoeveel rente sal Gavin op 'n lening van R 360 000 vir 5 jaar teen 10,3% per jaar, maandeliks saamgestel, betaal?

**Oplossing:**

$$P = \frac{x\left[1-(1+i)^{-n}\right]}{i}$$

$$\begin{aligned}360\ 000 &= \frac{x\left[1-\left(1+\frac{0{,}103}{12}\right)^{-(5\times 12)}\right]}{\left(\frac{0{,}103}{12}\right)}\\ \therefore x &= \frac{360\ 000 \times \left(\frac{0{,}103}{12}\right)}{\left[1-\left(1+\frac{0{,}103}{12}\right)^{-60}\right]}\\ &= 7702{,}184\ldots\end{aligned}$$

Maandelikse paaiemente is R 7702,18.
Totale lening:

$$\text{R } 7702{,}18 \times 12 \times 5 = \text{R } 462\ 130{,}80$$

Rente:

$$\text{R } 462\ 130{,}80 - \text{R } 360\ 000 = \text{R } 102\ 130{,}80$$

3. Wingfield Skool sal in 6 jaar 'n aantal ou klaskamer lessenaars moet vervang. Die skoolhoof het bereken dat die nuwe lessenaars R 44 500 gaan kos. Die skool het 'n delgingsfonds gevestig om vir die nuwe lessenaars te betaal en maak onmiddellik 'n deposito van R 6300 wat maandeliks saamgestelde rente verdien teen 'n koers van 6,85% p.j.

   a) Hoeveel geld moet die skool elke maand spaar sodat daar genoeg geld in die delgingsfonds sal wees om die koste van die lessenaars te dek?

   **Oplossing:**

   R 6300 word onmiddellik in die delgingsfonds gedeponeer en sal rente verdien tot aan die einde van die 6 jaar:

$$\begin{aligned} A &= P(1+i)^n \\ &= 6300\left(1+\frac{0{,}0685}{12}\right)^{(6\times 12)} \\ &= 6300(1{,}0057\ldots)^{72} \\ &= 6300(1{,}50656\ldots) \\ &= 9491{,}35 \end{aligned}$$

   Na 6 jaar sal die deposito R 9491,35 werd wees.

   Balans benodig in die delgingsfonds:

$$\text{R } 44\ 500 - \text{R } 9491{,}35 = \text{R } 35\ 008{,}65$$

   Ons bereken die maandelikse paaiemente wat 'n toekomstige waarde van R 35 008,65 sal gee:

$$\begin{aligned} F &= \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i} \\ 35\ 008{,}65 &= \frac{x\left[\left(1+\frac{0{,}0685}{12}\right)^{(6\times 12)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}0685}{12}\right)} \\ \therefore x &= \frac{35\ 008{,}65 \times \frac{0{,}0685}{12}}{\left[\left(1+\frac{0{,}0685}{12}\right)^{(6\times 12)} - 1\right]} \\ &= 394{,}50326\ldots \end{aligned}$$

   Daarom moet Wingfield skool elke maand R 394,50 in die delgingsfonds deponeer sodat daar genoeg geld in die rekening sal wees om die nuwe lessenaars aan te koop.

   b) Hoeveel rente verdien die fonds oor 'n periode van 6 jaar?

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Totale bedrag gespaar: } &= 6300 + (394{,}5 \times 12 \times 6) \\ &= 6300 + 28\ 404 \\ &= 34\ 704 \end{aligned}$$

   Die total bedrag geld wat die skool in die rekening deponeer is R 34 704,00.

   Daarom is die rente wat deur die bank betaal word:

$$\text{R } 44\ 500 - \text{R } 34\ 704{,}00 = \text{R } 9796{,}00$$

4. Bereken hoeveel jaar (tot die naaste heelgetal) dit sal neem vir die waarde van 'n voertuig om te verminder na 25% van die oorspronklike waarde as die waardeverminderingskoers, gebaseer op die verminderde balans metode, 21% is per jaar.

   **Oplossing:**

   Laat die waarde van die voertuig $x$ wees.

$$\begin{aligned} A &= P(1-i)^n \\ x \times \frac{25}{100} &= x\left(1-\frac{21}{100}\right)^n \\ 0{,}25 &= \left(1-\frac{21}{100}\right)^n \\ 0{,}25 &= (0{,}79)^n \\ \therefore n &= \log_{0{,}79} 0{,}25 \qquad \text{(gebruik definisie)} \\ &= \frac{\log 0{,}25}{\log 0{,}79} \qquad \text{(verandering van grondtal)} \\ &= 5{,}881\ldots \end{aligned}$$

Daarom sal dit omtrent 6 jaar neem.

5. Angela het nou net by 'n nuwe werk begin en wil geld spaar vir haar aftrede. Sy besluit om elke maand R 1300 in 'n spaarrekening te deponeer. Haar geld word in 'n rekening by Pinelands Mutual Bank gespaar en die rekening ontvang 6,01% maandeliks saamgestelde rente per jaar.

   a) Hoeveel geld sal Angela in haar rekening hê na 30 jaar?
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} F &= \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i} \\ x &= \text{R } 1300 \\ i &= 0{,}0601 \\ n &= 30 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} F &= \frac{(1300)\left[\left(1+\frac{0{,}0601}{12}\right)^{(30\times 12)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}0601}{12}\right)} \\ &= \text{R } 1\,308\,370{,}14 \end{aligned}$$

   Na 30 jaar sal Angela R 1 308 370,14 in haar rekening hê.

   b) Hoeveel geld het Angela in haar rekening gedeponeer na 30 jaar?
   **Oplossing:**
   Die totale hoeveelheid geld wat Angela elke jaar spaar is $1300 \times 12 =$ R 15 600. Ons kan bereken hoeveel geld sy in totaal spaar deur dit met die getal jare te vermenigvuldig: $15\,600 \times 30 =$ R 468 000.
   Na 30 jaar het Angela in totaal R 468 000 in haar rekening gedeponeer.

6. a) Nicky werk al vir 5 jaar by Meyer en Vennote en kry 'n salarisverhoging. Sy maak 'n spaarrekening by Langebaan Bank oop en begin om elke maand R 350 te deponeer. Die rekening verdien 5,53% maandeliks saamgestelde rente per jaar. Sy beplan om maandeliks aan te hou spaar totdat sy aftree. Na 8 jaar stop sy egter met die maandelikse deposito's en los die rekening om te groei.
   Hoeveel geld sal Nicky in haar rekening hê 29 jaar nadat sy dit oopgemaak het?
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} F &= \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i} \\ x &= \text{R } 350 \\ i &= 0{,}0553 \\ n &= 8 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} F &= \frac{(350)\left[\left(1+\frac{0{,}0553}{12}\right)^{(8\times 12)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}0553}{12}\right)} \\ &= \text{R } 42\,141{,}06 \end{aligned}$$

Hierdie berekening wys dat die rekening 'n balans van R $42\ 141{,}06$ na $8$ jaar sal hê, wanneer Nicky ophou om die maandelikse deposito te maak.

Van hierdie punt af groei die rekening van R $42\ 141{,}06$ met saamgestelde rente alleenlik (geen maandelikse deposito's). Dit hou so aan vir $29 - 8 = 21$ jaar.

$$\begin{aligned} A &= P(1+i)^n \\ &= 42\ 141{,}06 \left(1 + \frac{0{,}0553}{12}\right)^{21 \times 12} \\ &= 134\ 243{,}45 \end{aligned}$$

Die totale hoeveelheid geld in die rekening $29$ jaar nadat Nicky die rekening oopgemaak het, is R $134\ 243{,}45$.

b) Bereken die verskil tussen die totale bedrag van deposito's wat gemaak is in die rekening en die rente betaal deur die bank.

**Oplossing:**

Die totale deposito's is:

$$\text{R } 350 \times 12 \times 8 = \text{R } 33\ 600$$

Aan die einde van die periode is die rente verdien:

$$\text{R } 134\ 243{,}45 - 33\ 600 = \text{R } 100\ 643{,}45$$

Verskil:

$$\text{R } 100\ 643{,}45 - \text{R } 33\ 600 = \text{R } 67\ 043{,}45$$

7. a) Elke drie maande plaas Louis R $500$ in 'n annuïteit. Sy rekening verdien 'n kwartaalliks saamgestelde rentekoers van $7{,}51\%$ p.j. Hoe lank sal dit sy rekening neem om 'n balans van R $13\ 465{,}87$ te bereik?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} F &= \frac{x\left[(1+i)^n - 1\right]}{i} \\ F &= \text{R } 13\ 465{,}87 \\ x &= \text{R } 500 \\ i &= 0{,}0751 \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} 13\ 465{,}87 &= \frac{500\left[\left(1 + \frac{0{,}0751}{4}\right)^{(n \times 4)} - 1\right]}{\left(\frac{0{,}0751}{4}\right)} \\ 13\ 465{,}87 &= \frac{500\left[(1{,}01877\ldots)^{4n} - 1\right]}{0{,}01877\ldots} \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} (0{,}01877\ldots)(13\ 465{,}87) &= (500)\left[(1{,}01877\ldots)^{4n} - 1\right] \\ \frac{252{,}82172\ldots}{500} &= \left[(1{,}01877\ldots)^{4n} - 1\right] \end{aligned}$$

Nou dat die vierkantige hakie alleen staan, werk daar binne-in en tel een weerskante by, en verander dan die vergelyking na log-vorm om die eksponent te kry.

$$\begin{aligned} 0{,}50564\ldots + 1 &= (1{,}01877\ldots)^{4n} \\ 1{,}50564\ldots &= (1{,}01877\ldots)^{4n} \\ \text{Verander na logaritmiese vorm:} \quad 4n &= \log_{1{,}01877\ldots}(1{,}50564\ldots) \\ 4n &= 22 \\ n &= \frac{22}{4} \\ n &= 5{,}5 \end{aligned}$$

Dit sal omtrent $5{,}5$ jaar neem.

b) Hoeveel rente sal Louis uit sy belegging verdien?

**Oplossing:**

Die totale bedrag deposito's:

$$500 \times 4 \times 5{,}5 = \text{R } 11\ 000{,}00$$

Die totale bedrag rente:

$$\text{R } 13\ 465{,}87 - \text{R } 11\ 000{,}00 = \text{R } 2465{,}87$$

8. 'n Suiwelboer genaamd Kayla moet nuwe toerusting wat R 200 450 kos vir haar suiwelplaas koop. Sy het die ou toerusting 12 jaar gelede gekoop vir R 167 000. Die waarde van die ou toerusting verminder teen 'n koers van 12,2% per jaar op 'n verminderde saldo metode. Kayla sal 'n nuwe verband vir die oorblywende hoeveelheid van die nuwe toerusting moet uitneem.

   'n Agentskap wat boere ondersteun bied verbande teen 'n spesiale maandelikse saamgestelde rentekoers van 10,01% p.j. aan vir enige lening tot R 175 000 en 9,61% vir 'n lening meer as daardie bedrag. Kayla reël die verband dat sy nie enige paaiemente op die lening hoef te maak in die eerste ses maande nie (dit word 'n 'grasieperiode' genoem) en sy moet die lening oor 20 jaar terug betaal.

   a) Bereken die maandelikse paaiement.

   **Oplossing:**

   Ou toerusting:

$$\begin{aligned} A &= P(1-i)^n \\ &= 167\ 000(1-0{,}122)^{12} \\ &= 35\ 046{,}98494\ldots \end{aligned}$$

   Die waarde van die ou toerusting is R 35 046,98.
   Verband bedrag:

$$\text{R } 200\ 450 - \text{R } 35\ 046{,}98 = \text{R } 165\ 403{,}02$$

$$\begin{aligned} A &= P(1+i)^n \\ &= 165\ 403{,}02\left(1+\frac{0{,}1001}{12}\right)^6 \\ &= 173\ 856{,}01291\ldots \end{aligned}$$

   Na die eerste ses maande van die leningsperiode, waartydens sy geen paaiemente maak nie, verhoog die bedrag wat sy skuld tot R 173 856,01.
   Nou kan ons die huidige waarde formule gebruik vir die waarde van $x$ om dit op te los. Onthou dat die terugbetalingstydperk 19,5 jaar is.

$$\begin{aligned} 173\ 856{,}01 &= \frac{x\left[1-\left(1+\frac{0{,}1001}{12}\right)^{-(19{,}5\times 12)}\right]}{\left(\frac{0{,}1001}{12}\right)} \\ \therefore x &= \frac{173\ 856{,}01 \times \left(\frac{0{,}1001}{12}\right)}{x\left[1-\left(1+\frac{0{,}1001}{12}\right)^{-(19{,}5\times 12)}\right]} \\ &= 1692{,}53772\ldots \end{aligned}$$

   Katya moet R 1692,54 elke maand betaal.

   b) Wat is die totale bedrag rente wat Kayla moet betaal vir die verband?

   **Oplossing:**

   Totale koste van die lening:
   R 1692,54 × 12 × 19,5 = R 396 054,36
   Rente:
   R 396 054,36 − R 165 403,02 = R 230 651,34
   Die totale bedrag rente wat Katya betaal het, is R 230 651,34.

c) Met watter faktor is die rente wat sy betaal groter as die waarde van die lening? Gee die antwoord korrek tot een desimale plek.

**Oplossing:**

$$k = \frac{\text{rente betaal}}{\text{bedrag van lening}} = \frac{230\ 651{,}34}{165\ 403{,}02} = 1{,}39448$$

Die rente is groter as die leningsbedrag met 'n faktor van $1{,}4$.

9. Thabo belê R $8500$ in 'n spesiale bankproduk wat $1\%$ per jaar sal betaal vir 1 maand, dan $2\%$ per jaar vir die volgende $2$ maande, dan $3\%$ per jaar vir die volgende $3$ maande, $4\%$ per jaar vir die volgende $4$ maande, en $0\%$ vir die res van die jaar. As die bank hom R $75$ bankkoste hef om die rekening oop te maak, hoeveel kan hy verwag om teen die einde van die jaar te verdien?

**Oplossing:**

Trek die rekeningfooi van die beleggingsbedrag af: R $8500$ - R $75$ = R $8425$

$$A = P(1+i)^n$$

$$\text{Teen } T_0: \quad A = 8425$$

$$\text{Teen } T_1: \quad A = 8425\left(1+\frac{0{,}01}{12}\right)^1$$

$$\text{Teen } T_3: \quad A = 8425\left(1+\frac{0{,}01}{12}\right)^1\left(1+\frac{0{,}02}{12}\right)^2$$

$$\text{Teen } T_6: \quad A = 8425\left(1+\frac{0{,}01}{12}\right)^1\left(1+\frac{0{,}02}{12}\right)^2\left(1+\frac{0{,}03}{12}\right)^3$$

$$\text{Teen } T_{10}: \quad A = 8425\left(1+\frac{0{,}01}{12}\right)^1\left(1+\frac{0{,}02}{12}\right)^2\left(1+\frac{0{,}03}{12}\right)^3\left(1+\frac{0{,}04}{12}\right)^4$$

$$\therefore \text{Finale bedrag } = \text{R } 8637{,}98$$

10. Thabani en Lungelo gebruik altwee Harper Bank om te spaar. Lungelo deponeer $x$ teen 'n rentekoers van $i$ vir ses jaar. Drie jaar nadat Lungelo sy eerste deposito gemaak het, deponeer Thabani $3x$ teen 'n rentekoers van $8\%$ per jaar. As hulle beleggings na $6$ jaar ewe groot is, bereken die waarde van $i$ (korrek tot drie desimale plekke). As die som van hulle belegging R $20\ 000$ is, bepaal hoeveel Thabani in $6$ jaar verdien het.

**Oplossing:**

$$A = P(1+i)^n$$

$$x(1+i)^6 = 3x\left(1+\frac{8}{100}\right)^3$$

$$\begin{aligned}
x(1+i)^6 - 3x(1{,}08)^3 &= 0\\
x\left((1+i)^6 - 3(1{,}08)^3\right) &= 0\\
\therefore x = 0 \text{ of } (1+i)^6 - 3(1{,}08)^3 &= 0\\
\text{As } x = 0,\ i \text{ kan enige waarde hê,}&\\
\therefore \text{nie 'n wettige oplossing}&\\
\text{As } (1+i)^6 - 3(1{,}08)^3 &= 0\\
(1+i)^6 &= 3(1{,}08)^3\\
1+i &= \sqrt[6]{3(1{,}08)^3}\\
\therefore i &= \sqrt[6]{3(1{,}08)^3} - 1\\
&= 0{,}248\ldots\\
\therefore i &= 24{,}8\%
\end{aligned}$$

$$x + 3x = \text{R } 20\ 000$$
$$4x = \text{R } 20\ 000$$
$$\therefore x = \text{R } 5000$$

$$\begin{aligned} A &= 15\ 000\left(1 + \frac{8}{100}\right)^3 \\ &= 15\ 000(1{,}08)^3 \\ &= 18\ 895{,}68 \\ \text{Rente verdien: } &= \text{R } 18\ 895{,}68 - \text{R } 15\ 000 \\ &= \text{R } 3895{,}68 \end{aligned}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2B2B 2. 2B2C 3. 2B2D 4. 2B2F 5. 2B2G 6. 2B2H
7. 2B2J 8. 2B2K 9. 2B2M 10. 2B2N

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

HOOFSTUK



# Trigonometrie

- Beklemtoon die waarde en belangrikheid daarvan om sketse maak, waar van toepassing.
- Dit is baie belangrik vir leerders om te verstaan dat dit verkeerd is om die distributiewe eienskap van getalle toe te pas op trigonometriese verhoudings en dat $\cos(\alpha - \beta) \neq \cos\alpha - \cos\beta$.
- Beklemtoon dat die oppervlakte-, sinus- en cosinusreëls nie reghoekige driehoeke vereis nie.
- Herinner leerders daaraan dat hoeke in die Cartesiese vlak altyd gemeet word vanaf die positiewe $x$-as.
- Dit is belangrik om daarop te let dat $(270° \pm x)$ nie ingesluit is in CAPS nie.
- Let daarop dat die ko-funksie vir tangens ook nie ingesluit is in CAPS nie.
- Herinner leerders daaraan om seker te maak dat hulle antwoorde binne die gevraagde interval lê.
- Vir die algemene oplossing, bepaal die oplossing in die regte kwadrante en binne die gevraagde interval.
- Om te bewys dat 'n identiteit waar is, herinner leerders dat hulle slegs toegelaat word om **een kant op 'n slag** te manipuleer.
- Om identiteite te bewys, manipuleer ons gewoonlik die meer komplekse uitdrukking totdat dit dieselfde lyk as die meer eenvoudige uitdrukking.

## 5.1 Hersiening

**Oefening 5 – 1: Hersiening - reduksieformules, ko-funksies en identiteite**

1. Gegee: $\sin 31° = A$
   Skryf elk van die volgende uitdrukkings in terme van $A$:

   a) $\sin 149°$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \sin 149° &= \sin(180° - 31°) \\ &= \sin 31° \\ &= A \end{aligned}$$

   b) $\cos(-59°)$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \cos(-59°) &= \cos 59° \\ &= \cos(90° - 31°) \\ &= \sin 31° \\ &= A \end{aligned}$$

   c) $\cos 329°$
   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \cos 329° &= \cos(360° - 31°) \\ &= \cos 31° \\ &= \sqrt{1 - \sin^2 31°} \\ &= \sqrt{1 - A^2} \end{aligned}$$

d) $\tan 211^\circ \cos 211^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\tan 211^\circ \cos 211^\circ &= \left(\frac{\sin 211^\circ}{\cos 211^\circ}\right)\cos 211^\circ \\ &= \sin 211^\circ \\ &= \sin(180^\circ + 31^\circ) \\ &= -\sin 31^\circ \\ &= -A\end{aligned}$$

e) $\tan 31^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\tan 31^\circ &= \frac{\sin 31^\circ}{\cos 31^\circ} \\ &= \frac{A}{\sqrt{1-A^2}}\end{aligned}$$

2. a) Vereenvoudig $P$ tot 'n enkele trigonometriese verhouding:

$$P = \sin(360^\circ + \theta)\cos(180^\circ + \theta)\tan(360^\circ + \theta)$$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}P &= \sin(360^\circ + \theta)\cos(180^\circ + \theta)\tan(360^\circ + \theta) \\ &= \sin\theta(-\cos\theta)(\tan\theta) \\ &= \sin\theta\cos\theta\left(\frac{\sin\theta}{\cos\theta}\right) \\ &= \sin^2\theta\end{aligned}$$

b) Vereenvoudig $Q$ tot 'n enkele trigonometriese verhouding:

$$Q = \frac{\cos(\theta - 360^\circ)\sin(90^\circ + \theta)\sin(-\theta)}{\sin(\theta + 180^\circ)}$$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\text{Let op: } &\cos(\theta - 360^\circ) \\ &= \cos[-(360^\circ - \theta)] \\ &= \cos(360^\circ - \theta) \\ &= \cos\theta\end{aligned}$$

$$\begin{aligned}Q &= \frac{\cos(\theta - 360^\circ)\sin(90^\circ + \theta)\sin(-\theta)}{\sin(\theta + 180^\circ)} \\ &= \frac{\cos\theta\cos\theta(-\sin\theta)}{-\sin\theta} \\ &= \cos^2\theta\end{aligned}$$

c) Bepaal vervolgens:

i. $P + Q$

ii. $\frac{Q}{P}$

**Oplossing:**

i.

$$\begin{aligned}P + Q &= \sin^2\theta + \cos^2\theta \\ &= 1\end{aligned}$$

ii.

$$\frac{Q}{P} = \frac{\cos^2\theta}{\sin^2\theta} = \frac{1}{\tan^2\theta}$$

3. As $p = \sin\beta$, druk die volgende uit in terme van $p$:

$$\frac{\cos(\beta + 360^\circ)\tan(\beta - 360^\circ)\cos(\beta + 90^\circ)}{\sin^2(\beta + 180^\circ)\cos(\beta - 90^\circ)}$$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{Let op: } & \tan(\beta - 360^\circ) \\
& = \tan[-(360^\circ - \beta)] \\
& = -\tan(360^\circ - \beta) \\
& = -(-\tan\beta) \\
& = \tan\beta \\
\text{En } & \cos(\beta - 90^\circ) \\
& = \cos[-(90^\circ - \beta)] \\
& = \cos(90^\circ - \beta) \\
& = \sin\beta
\end{aligned}$$

$$\begin{aligned}
& \frac{\cos(\beta + 360^\circ)\tan(\beta - 360^\circ)\cos(\beta + 90^\circ)}{\sin^2(\beta + 180^\circ)\cos(\beta - 90^\circ)} \\
& = \frac{\cos\beta\tan\beta(-\sin\beta)}{(-\sin\beta)^2\sin\beta} \\
& = -\frac{\cos\beta\left(\frac{\sin\beta}{\cos\beta}\right)\sin\beta}{(\sin^2\beta)\sin\beta} \\
& = -\frac{\sin^2\beta}{\sin^2\beta\sin\beta} \\
& = -\frac{1}{\sin\beta} \\
& = -\frac{1}{p}
\end{aligned}$$

4. Evalueer die volgende sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:

a) $\frac{\cos(-120^\circ)}{\tan 150^\circ} + \cos 390^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
& \frac{\cos(120^\circ)}{\tan 150^\circ} + \cos 390^\circ \\
& = \frac{\cos(180^\circ - 60^\circ)}{\tan(180^\circ - 30^\circ)} + \cos(360^\circ + 30^\circ) \\
& = \frac{-\cos 60^\circ}{-\tan 30^\circ} + \cos 30^\circ \\
& = \frac{\sin 30^\circ}{\frac{\sin 30^\circ}{\cos 30^\circ}} + \cos 30^\circ \\
& = \cos 30^\circ + \cos 30^\circ \\
& = 2\cos 30^\circ \\
& = 2\left(\frac{\sqrt{3}}{2}\right) \\
& = \sqrt{3}
\end{aligned}$$

b) $(1 - \sin 45^\circ)(1 - \sin 225^\circ)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
&(1 - \sin 45^\circ)(1 - \sin 225^\circ)\\
&= 1 - \sin 45^\circ - \sin 225^\circ + (\sin 45^\circ)(\sin 225^\circ)\\
&= 1 - \sin 45^\circ - \sin(180^\circ + 45^\circ) + (\sin 45^\circ)(\sin(180^\circ + 45^\circ))\\
&= 1 - \sin 45^\circ + \sin 45^\circ - \sin^2 45^\circ\\
&= 1 - \sin^2 45^\circ\\
&= 1 - \left(\frac{1}{\sqrt{2}}\right)^2\\
&= 1 - \frac{1}{2}\\
&= \frac{1}{2}
\end{aligned}$$

5. Reduseer die volgende tot een trigonometriese verhouding:

a) $\tan^2\beta - \frac{1}{\cos^2\beta}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\tan^2\beta - \frac{1}{\cos^2\beta} &= \frac{\sin^2\beta}{\cos^2\beta} - \frac{1}{\cos^2\beta}\\
&= \frac{\sin^2\beta - 1}{\cos^2\beta}\\
&= \frac{-(1 - \sin^2\beta)}{\cos^2\beta}\\
&= \frac{-\cos^2\beta}{\cos^2\beta}\\
&= -1
\end{aligned}$$

b) $\sin^2(90^\circ + \theta)\tan^2\theta + \tan^2\theta\cos^2(90^\circ - \theta)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
&\sin^2(90^\circ + \theta)\tan^2\theta + \tan^2\theta\cos^2(90^\circ - \theta)\\
&= \cos^2\theta\tan^2\theta + \tan^2\theta\sin^2\theta\\
&= \tan^2\theta\left(\cos^2\theta + \sin^2\theta\right)\\
&= \tan^2\theta\,(1)\\
&= \tan^2\theta
\end{aligned}$$

c) $\sin\alpha\cos\alpha\tan\alpha - 1$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\sin\alpha\cos\alpha\tan\alpha - 1 &= \sin\alpha\cos\alpha\left(\frac{\sin\alpha}{\cos\alpha}\right) - 1\\
&= \sin^2\alpha - 1\\
&= -\left(1 - \sin^2\alpha\right)\\
&= -\cos^2\alpha
\end{aligned}$$

d) $\tan^2\theta + \frac{\cos^2\theta - 1}{\cos^2\theta}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\tan^2\theta + \frac{\cos^2\theta - 1}{\cos^2\theta} &= \tan^2\theta - \frac{(1-\cos^2\theta)}{\cos^2\theta}\\ &= \tan^2\theta - \frac{\sin^2\theta}{\cos^2\theta}\\ &= \tan^2\theta - \tan^2\theta\\ &= 0\end{aligned}$$

6. a) Gebruik reduksieformules en spesiale hoeke om te wys dat

$$\frac{\sin(180° + \theta)\tan(720° + \theta)\cos(-\theta)}{\cos(90° + \theta)}$$

vereenvoudig kan word tot $\sin\theta$.

**Oplossing:**
Gebruik reduksieformules en ko-funksies om die uitdrukking te vereenvoudig

$$\begin{aligned}&\frac{\sin(180° + \theta)\tan(720° + \theta)\cos(-\theta)}{\cos(90° + \theta)}\\ &= \frac{-\sin\theta\tan\left(2(360°) + \theta\right)\cos\theta}{-\sin\theta}\\ &= \tan\theta\cos\theta\\ &= \left(\frac{\sin\theta}{\cos\theta}\right)\cos\theta\\ &= \sin\theta\end{aligned}$$

b) Sonder om die sakrekenaar te gebruik, bepaal die waarde van $\sin 570°$.

**Oplossing:**
Gebruik spesiale hoeke om die waarde van die uitdrukking te bepaal

$$\begin{aligned}\sin 570° &= \sin(360° + 210°)\\ &= \sin(210°)\\ &= \sin(180° + 30°)\\ &= -\sin 30°\\ &= -\frac{1}{2}\end{aligned}$$

7. Troy se wiskunde onderwyser vra die klas om die volgende vraag te beantwoord.

**Vraag:**

Bewys dat $\frac{\cos\theta}{1+\sin\theta} = \frac{1-\sin\theta}{\cos\theta}$.

**Troy se antwoord:**

$$\begin{aligned}\frac{\cos\theta}{1+\sin\theta} &= \frac{1-\sin\theta}{\cos\theta}\\ (\cos\theta)(\cos\theta) &= (1+\sin\theta)(1-\sin\theta)\\ \cos^2\theta &= 1-\sin^2\theta\\ \cos^2\theta &= \cos^2\theta\\ \therefore \text{LK} &= \text{RK}\end{aligned}$$

Lewer kommentaar op Troy se antwoord en toon die korrekte metode vir die bewys van hierdie identiteit.

**Oplossing:**

Die vraag verwag van Troy om die identiteit te bewys. Maar, deur oorkruis te vermenigvuldig en die linkerkant en regterkant te 'vermeng', het hy reeds aanvaar die twee kante is gelyk. Hy het dit hanteer soos 'n vergelyking. Die korrekte metode is om die linkerkant en die regterkant apart te hou totdat dit duidelik is dat hulle dieselfde is. Troy moes ook die beperkings genoem het.

Korrekte metode:

$$\begin{aligned}
\text{RK} &= \frac{1-\sin\theta}{\cos\theta} \\
&= \frac{1-\sin\theta}{\cos\theta} \times \frac{1+\sin\theta}{1+\sin\theta} \\
&= \frac{1-\sin^2\theta}{\cos\theta(1+\sin\theta)} \\
&= \frac{\cos^2\theta}{\cos\theta(1+\sin\theta)} \\
&= \frac{\cos\theta}{1+\sin\theta} \\
&= \text{LK}
\end{aligned}$$

Beperkings: ongedefinieerd waar $\cos\theta = 0,$ en $\sin\theta = -1.$

Dus, dan $\theta \neq 90 + k\ .\ 180°$ en $\theta \neq -90 + k\ .\ 360°.$

Gevolglik $\theta \neq 90° + k\ .\ 180°, \quad k \in \mathbb{Z}.$

8. Bewys die volgende identiteite:

   (Noem enige nie-toegelate waardes in die interval $[0°; 360°]$, waar van toepassing.)

   a) $\sin^2\alpha + (\cos\alpha - \tan\alpha)(\cos\alpha + \tan\alpha) = 1 - \tan^2\alpha$

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{LK} &= \sin^2\alpha + (\cos\alpha - \tan\alpha)(\cos\alpha + \tan\alpha) \\
&= \sin^2\alpha + \cos^2\alpha - \tan^2\alpha \\
&= 1 - \tan^2\alpha \\
&= \text{RK}
\end{aligned}$$

   Beperkings: ongedefinieerd waar $\tan\alpha$ ongedefinieerd is

   Gevolglik $\alpha \neq 90°; 270°.$

   b) $\frac{1}{\cos\theta} - \frac{\cos\theta\tan^2\theta}{1} = \cos\theta$

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{LK} &= \frac{1}{\cos\theta} - \frac{\cos\theta\tan^2\theta}{1} \\
&= \frac{1-\cos^2\theta \times \tan^2\theta}{\cos\theta} \\
&= \frac{1-\cos^2\theta \times \frac{\sin^2\theta}{\cos^2\theta}}{\cos\theta} \\
&= \frac{1-\sin^2\theta}{\cos\theta} \\
&= \frac{\cos^2\theta}{\cos\theta} \\
&= \cos\theta \\
&= \text{RK}
\end{aligned}$$

   Beperkings: ongedefinieerd waar $\cos\theta = 0$ en waar $\tan\theta$ ongedefinieerd is.

   Gevolglik $\theta \neq 90°; 270°.$

c) $\dfrac{2\sin\theta\cos\theta}{\sin\theta+\cos\theta} = \sin\theta+\cos\theta - \dfrac{1}{\sin\theta+\cos\theta}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{RK} &= \sin\theta+\cos\theta-\frac{1}{\sin\theta+\cos\theta}\\
&= \frac{\sin^2\theta+\sin\theta\cos\theta+\cos\theta\sin\theta+\cos^2\theta-1}{\sin\theta+\cos\theta}\\
&= \frac{1+2\sin\theta\cos\theta-1}{\sin\theta+\cos\theta}\\
&= \frac{2\sin\theta\cos\theta}{\sin\theta+\cos\theta}\\
&= \text{LK}
\end{aligned}$$

Beperkings: ongedefinieerd waar $\sin\theta = 0, \;\; \cos\theta = 0$.
Gevolglik $\theta \neq 0°; 90°; 180°; 270°; 360°$.

d) $\left(\dfrac{\cos\beta}{\sin\beta}+\tan\beta\right)\cos\beta = \dfrac{1}{\sin\beta}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{LK} &= \left(\frac{\cos\beta}{\sin\beta}+\frac{\sin\beta}{\cos\beta}\right)\cos\beta\\
&= \left(\frac{\cos^2\beta+\sin^2\beta}{\sin\beta\cos\beta}\right)\cos\beta\\
&= \frac{1}{\sin\beta}\\
&= \text{RK}
\end{aligned}$$

Beperkings: ongedefinieerd waar $\sin\beta = 0, \;\; \cos\beta = 0$ en waar $\tan\beta$ ongedefinieerd is.
Gevolglik $\beta \neq 0°; 90°; 180°; 270°; 360°$.

e) $\dfrac{1}{1+\sin\theta}+\dfrac{1}{1-\sin\theta} = \dfrac{2\tan\theta}{\sin\theta\cos\theta}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{LK} &= \frac{1-\sin\theta+1+\sin\theta}{(1+\sin\theta)(1-\sin\theta)}\\
&= \frac{2}{1-\sin^2\theta}\\
&= \frac{2}{\cos^2\theta}
\end{aligned}$$

$$\begin{aligned}
\text{RK} &= \frac{2\tan\theta}{\sin\theta\cos\theta}\\
&= \frac{2\sin\theta}{\sin\theta\cos\theta\cos\theta}\\
&= \frac{2}{\cos^2\theta}\\
\therefore \text{LK} &= \text{RK}
\end{aligned}$$

Beperkings: ongedefinieerd waar $\sin\theta = \pm 1, \;\; \sin\theta = 0, \;\; \cos\theta = 0$.
Beperkings sluit ook die waardes van $\theta$ in waarvoor $\tan\theta$ ongedefinieerd is.
Gevolglik $\theta \neq 0°; 90°; 180°; 270°; 360°$.

f) $(1+\tan^2\alpha)\cos\alpha = \dfrac{1-\tan\alpha}{\cos\alpha-\sin\alpha}$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{LK} &= (1 + \tan^2\alpha)\cos\alpha \\
&= \left(1 + \frac{\sin^2\alpha}{\cos^2\alpha}\right)\cos\alpha \\
&= \left(\frac{\cos^2\alpha + \sin^2\alpha}{\cos^2\alpha}\right)\cos\alpha \\
&= \frac{1}{\cos^2\alpha} \times \cos\alpha \\
&= \frac{1}{\cos\alpha}
\end{aligned}$$

$$\begin{aligned}
\text{RK} &= \frac{1 - \tan\alpha}{\cos\alpha - \sin\alpha} \\
&= \frac{1 - \frac{\sin\alpha}{\cos\alpha}}{\cos\alpha - \sin\alpha} \\
&= \frac{\frac{\cos\alpha - \sin\alpha}{\cos\alpha}}{\cos\alpha - \sin\alpha} \\
&= \frac{\cos\alpha - \sin\alpha}{\cos\alpha(\cos\alpha - \sin\alpha)} \\
&= \frac{1}{\cos\alpha} \\
&= \text{LK}
\end{aligned}$$

Beperkings: waar $\sin\alpha = \cos\alpha$ en waar $\tan\alpha$ ongedefinieer is.

Gevolglik $\alpha \neq 45°; 90°; 270°; 225°$.

9. Bepaal of die volgende bewerings waar of vals is.

   As die bewering vals is, kies 'n geskikte waarde tussen $0°$ en $90°$ om jou antwoord te bevestig.

   a) $\cos(180° - \theta) = -1 - \cos\theta$

   **Oplossing:**

   Vals

$$\begin{aligned}
&\text{Laat } \theta = 35° \\
&\quad \text{LK} = \cos(180° - 35°) \\
&\qquad = \cos 145° \\
&\qquad = -0{,}819 \\
&\quad \text{RK} = -1 - \cos 35° \\
&\qquad = -1{,}819 \\
&\quad \text{LK} \neq \text{RK}
\end{aligned}$$

   b) $\sin(\alpha + \beta) = \sin\alpha + \sin\beta$

   **Oplossing:**

   Vals

$$\begin{aligned}
\text{Laat } \alpha &= 62^\circ \\
\text{Laat } \beta &= 20^\circ \\
\text{LK} &= \sin(62^\circ + 20^\circ) \\
&= \sin 82^\circ \\
&= 0{,}990 \\
\\
\text{RK} &= \sin 62^\circ + \sin 20^\circ \\
&= 1{,}224 \\
\\
\text{LK} &\neq \text{RK}
\end{aligned}$$

c) $\sin\alpha = 2\sin\frac{\alpha}{2}\sin\frac{\alpha}{2}$

**Oplossing:**

Waar

d) $\frac{1}{3}\sin 3\alpha = \sin\alpha$

**Oplossing:**

Vals

$$\begin{aligned}
\text{Laat } \alpha &= 62^\circ \\
\text{LK} &= \frac{1}{3}\sin 3(62^\circ) \\
&= -0{,}034 \\
\\
\text{RK} &= \sin 62^\circ \\
&= 0{,}882 \\
\\
\text{LK} &\neq \text{RK}
\end{aligned}$$

e) $\cos\beta = \sqrt{1-\sin^2\beta}$

**Oplossing:**

Waar

f) $\sin\theta = \tan\theta\cos\theta$

**Oplossing:**

Waar

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1a. 2B2P | 1b. 2B2Q | 1c. 2B2R | 1d. 2B2S | 1e. 2B2T | 2. 2B2V |
| 3. 2B2W | 4a. 2B2X | 4b. 2B2Y | 5a. 2B2Z | 5b. 2B32 | 5c. 2B33 |
| 5d. 2B34 | 6. 2B35 | 7. 2B36 | 8a. 2B37 | 8b. 2B38 | 8c. 2B39 |
| 8d. 2B3B | 8e. 2B3C | 8f. 2B3D | 9a. 2B3F | 9b. 2B3G | 9c. 2B3H |
| 9d. 2B3J | 9e. 2B3K | 9f. 2B3M | | | |

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

### Afleiding van $\cos(\alpha - \beta)$

**Oefening 5 – 2: Saamgestelde hoek formules**

1. Gegee:

$$13 \sin \alpha + 5 = 0 \qquad (0° < \alpha < 270°)$$
$$13 \cos \beta - 12 = 0 \qquad (90° < \beta < 360°)$$

Maak 'n skets en bepaal die volgende sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:

a) $\tan \alpha - \tan \beta$

**Oplossing:**




$$\begin{aligned} 13 \sin \alpha + 5 &= 0 && (0° < \alpha < 270°) \\ \therefore \sin \alpha &= -\frac{5}{13} && \text{(derde kwadrant)} \\ \therefore x^2 &= (13)^2 - (-5)^2 && \text{(Pythagoras)} \\ &= 144 \\ x &= \pm 12 \\ \therefore x &= -12 && \text{(derde kwadrant)} \end{aligned}$$




$$\begin{aligned} 13 \cos \beta - 12 &= 0 && (90° < \beta < 360°) \\ \therefore \cos \beta &= \frac{12}{13} && \text{(vierde kwadrant)} \\ \therefore y^2 &= (13)^2 - (12)^2 && \text{(Pythagoras)} \\ &= 25 \\ y &= \pm 5 \\ \therefore y &= -5 && \text{(vierde kwadrant)} \end{aligned}$$

$$\begin{aligned} \tan \alpha - \tan \beta &= \frac{-5}{-12} - \left(\frac{-5}{12}\right) \\ &= \frac{5}{12} + \frac{5}{12} \\ &= \frac{10}{12} \\ &= \frac{5}{6} \end{aligned}$$

b) $\sin(\beta - \alpha)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\sin(\beta - \alpha) &= \sin\beta\cos\alpha - \cos\beta\sin\alpha \\
&= \frac{-5}{13} \cdot \frac{-12}{13} - \frac{12}{13} \cdot \frac{-5}{13} \\
&= \frac{60}{169} + \frac{60}{169} \\
&= \frac{120}{169}
\end{aligned}$$

c) $\cos(\alpha + \beta)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\cos(\alpha + \beta) &= \cos\alpha\cos\beta - \sin\alpha\sin\beta \\
&= \frac{-12}{13} \cdot \frac{12}{13} - \frac{-5}{13} \cdot \frac{-5}{13} \\
&= -\frac{144}{169} - \frac{25}{169} \\
&= -\frac{169}{169} \\
&= -1
\end{aligned}$$

2. Bereken die volgende sonder die gebruik van 'n sakrekenaar (los die antwoord in wortelvorm):

a) $\sin 105^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\sin 105^\circ &= \sin(60^\circ + 45^\circ) \\
&= \sin 60^\circ \cos 45^\circ + \cos 60^\circ \sin 45^\circ \\
&= \frac{\sqrt{3}}{2} \cdot \frac{1}{\sqrt{2}} + \frac{1}{2} \cdot \frac{1}{\sqrt{2}} \\
&= \frac{\sqrt{3}+1}{2\sqrt{2}} \\
&= \frac{\sqrt{3}+1}{2\sqrt{2}} \times \frac{\sqrt{2}}{\sqrt{2}} \\
&= \frac{\sqrt{2}\left(\sqrt{3}+1\right)}{4}
\end{aligned}$$

b) $\cos 15^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\cos 15^\circ &= \cos(60^\circ - 45^\circ) \\
&= \cos 60^\circ \cos 45^\circ + \sin 60^\circ \sin 45^\circ \\
&= \frac{1}{2} \cdot \frac{1}{\sqrt{2}} + \frac{\sqrt{3}}{2} \cdot \frac{1}{\sqrt{2}} \\
&= \frac{1+\sqrt{3}}{2\sqrt{2}} \\
&= \frac{1+\sqrt{3}}{2\sqrt{2}} \times \frac{\sqrt{2}}{\sqrt{2}} \\
&= \frac{\sqrt{2}\left(1+\sqrt{3}\right)}{4}
\end{aligned}$$

c) $\sin 15^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\sin 15^\circ &= \sin(60^\circ - 45^\circ)\\ &= \sin 60^\circ \cos 45^\circ - \cos 60^\circ \sin 45^\circ\\ &= \frac{\sqrt{3}}{2}\cdot\frac{1}{\sqrt{2}} - \frac{1}{2}\cdot\frac{1}{\sqrt{2}}\\ &= \frac{\sqrt{3}-1}{2\sqrt{2}}\\ &= \frac{\sqrt{3}-1}{2\sqrt{2}} \times \frac{\sqrt{2}}{\sqrt{2}}\\ &= \frac{\sqrt{2}\left(\sqrt{3}-1\right)}{4}\end{aligned}$$

d) $\tan 15^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\tan 15^\circ &= \frac{\sin 15^\circ}{\cos 15^\circ}\\ &= \frac{\sqrt{2}\left(\sqrt{3}-1\right)}{4} \div \frac{\sqrt{2}\left(\sqrt{3}+1\right)}{4}\\ &= \frac{\sqrt{2}\left(\sqrt{3}-1\right)}{4} \times \frac{4}{\sqrt{2}\left(\sqrt{3}+1\right)}\\ &= \frac{\sqrt{3}-1}{\sqrt{3}+1}\\ &= \frac{\sqrt{3}-1}{\sqrt{3}+1} \times \frac{\sqrt{3}-1}{\sqrt{3}-1}\\ &= \frac{3-2\sqrt{3}+1}{2}\\ &= \frac{4-2\sqrt{3}}{2}\\ &= 2-\sqrt{3}\end{aligned}$$

e) $\cos 20^\circ \cos 40^\circ - \sin 20^\circ \sin 40^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}&\cos 20^\circ \cos 40^\circ - \sin 20^\circ \sin 40^\circ\\ &= \cos(20^\circ + 40^\circ)\\ &= \cos 60^\circ\\ &= \frac{1}{2}\end{aligned}$$

f) $\sin 10^\circ \cos 80^\circ + \cos 10^\circ \sin 80^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}&\sin 10^\circ \cos 80^\circ + \cos 10^\circ \sin 80^\circ\\ &= \sin(10^\circ + 80^\circ)\\ &= \sin 90^\circ\\ &= 1\end{aligned}$$

g) $\cos(45^\circ - x)\cos x - \sin(45^\circ - x)\sin x$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}&\cos(45^\circ - x)\cos x - \sin(45^\circ - x)\sin x\\&= \cos((45^\circ - x) + x)\\&= \cos 45^\circ\\&= \frac{1}{\sqrt{2}}\\&= \frac{\sqrt{2}}{2}\end{aligned}$$

h) $\cos^2 15^\circ - \sin^2 15^\circ$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}&\cos^2 15^\circ - \sin^2 15^\circ\\&= \cos 15^\circ \cos 15^\circ - \sin 15^\circ \sin 15^\circ\\&= \cos(15^\circ + 15^\circ)\\&= \cos 30^\circ\\&= \frac{\sqrt{3}}{2}\end{aligned}$$

3. a) Bewys: $\sin(60^\circ - x) + \sin(60^\circ + x) = \sqrt{3}\cos x$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\text{LK} &= \sin(60^\circ - x) + \sin(60^\circ + x)\\&= \sin 60^\circ \cos x - \cos 60^\circ \sin x + \sin 60^\circ \cos x + \cos 60^\circ \sin x\\&= 2\sin 60^\circ \cos x\\&= 2\left(\frac{\sqrt{3}}{2}\right)\cos x\\&= \sqrt{3}\cos x\\&= \text{RK}\end{aligned}$$

b) Vervolgens, bereken die waarde van $\sin 15^\circ + \sin 105^\circ$ sonder die gebruik van 'n sakrekenaar.

**Oplossing:**

Ons het getoon dat:

$$\begin{aligned}\sin(60^\circ - x) + \sin(60^\circ + x) &= \sqrt{3}\cos x\\\text{Stel } x &= 45^\circ\\\sin(60^\circ - 45^\circ) + \sin(60^\circ + 45^\circ) &= \sqrt{3}\cos 45^\circ\\\sin 15^\circ + \sin 105^\circ &= \sqrt{3}\ .\ \frac{1}{\sqrt{2}}\\&= \frac{\sqrt{3}}{\sqrt{2}} \cdot \frac{\sqrt{2}}{\sqrt{2}}\\&= \frac{\sqrt{6}}{2}\end{aligned}$$

c) Gebruik 'n sakrekenaar om jou antwoord te kontroleer.

**Oplossing:**

Vir $x = 45^\circ$:

$$\begin{aligned}\text{LK} &= \sin 15^\circ + \sin 105^\circ\\&= 1{,}2247\ldots\\\text{RK} &= 1{,}2247\ldots\\\therefore \text{LK} &= \text{RK}\end{aligned}$$

4. Vereenvoudig die volgende sonder die gebruik van 'n sakrekenaar:

$$\frac{\sin p \cos(45^\circ - p) + \cos p \sin(45^\circ - p)}{\cos p \cos(60^\circ - p) - \sin p \sin(60^\circ - p)}$$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
&\frac{\sin p \cos(45^\circ - p) + \cos p \sin(45^\circ - p)}{\cos p \cos(60^\circ - p) - \sin p \sin(60^\circ - p)} \\
&= \frac{\sin[p + (45^\circ - p)]}{\cos[p + (60^\circ - p)]} \\
&= \frac{\sin 45^\circ}{\cos 60^\circ} \\
&= \frac{1}{\sqrt{2}} \div \frac{1}{2} \\
&= \frac{2}{\sqrt{2}} \times \frac{\sqrt{2}}{\sqrt{2}} \\
&= \sqrt{2}
\end{aligned}$$

5. a) Bewys: $\sin(A + B) - \sin(A - B) = 2 \cos A \sin B$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\text{LK} &= \sin(A + B) - \sin(A - B) \\
&= \sin A \cos B + \cos A \sin B - [\sin A \cos B - \cos A \sin B] \\
&= \sin A \cos B + \cos A \sin B - \sin A \cos B + \cos A \sin B \\
&= 2 \cos A \sin B \\
&= \text{RK}
\end{aligned}$$

b) Vervolgens, bereken die waarde van $\cos 75^\circ \sin 15^\circ$ sonder die gebruik van 'n sakrekenaar.

**Oplossing:**

Ons het getoon dat:

$$\begin{aligned}
2 \cos A \sin B &= \sin(A + B) - \sin(A - B) \\
\therefore \cos A \sin B &= \frac{1}{2} (\sin(A + B) - \sin(A - B)) \\
\text{Laat } A &= 75^\circ \\
\text{En laat } B &= 15^\circ \\
\cos 75^\circ \sin 75^\circ &= \frac{1}{2} (\sin(75^\circ + 15^\circ) - \sin(75^\circ - 15^\circ)) \\
&= \frac{1}{2} (\sin 90^\circ - \sin 60^\circ) \\
&= \frac{1}{2} \left(1 - \frac{\sqrt{3}}{2}\right) \\
&= \frac{2 - \sqrt{3}}{4}
\end{aligned}$$

6. In die diagram hieronder, lê die punte $P$ en $Q$ op die sirkel met radius 2 eenhede en middelpunt by die oorsprong.

Bewys $\cos(\theta - \beta) = \cos \theta \cos \beta + \sin \theta \sin \beta$.




**Oplossing:**

Ons kan die koördinate van $P$ en $Q$ uitdruk in terme van die hoeke $\theta$ en $\beta$:

$$\begin{aligned}\text{Vir } Q: \quad \sin\beta &= \frac{y}{2}\\ \therefore y &= 2\sin\beta\\ \text{en } x &= 2\cos\beta\\ &\therefore Q(2\cos\beta; 2\sin\beta)\end{aligned}$$

$$\text{Net so, } P(2\cos\theta; 2\sin\theta)$$

Ons gebruik die afstandformule om $PQ^2$ te bepaal:

$$\begin{aligned}&\text{In } \triangle POQ,\\ P\hat{O}Q &= \theta - \beta\\ d^2 &= (x_P - x_Q)^2 + (y_P - y_Q)^2\\ PQ^2 &= (2\cos\theta - 2\cos\beta)^2 + (2\sin\theta - 2\sin\beta)^2\\ &= 4\cos^2\theta - 8\cos\theta\cos\beta + 4\cos^2\beta + 4\sin^2\theta - 8\sin\theta\sin\beta + 4\sin^2\beta\\ &= 4\left(\cos^2\theta + \sin^2\theta\right) + 4\left(\cos^2\beta + \sin^2\beta\right) - 8\cos\theta\cos\beta - 8\sin\theta\sin\beta\\ &= 8 - 8\left(\cos\theta\cos\beta + \sin\theta\sin\beta\right)\end{aligned}$$

Nou bepaal ons $PQ^2$ deur die cosinusreël te gebruik vir $\triangle POQ$:

$$\begin{aligned}PQ^2 &= 2^2 + 2^2 - 2(2)(2)\cos(\theta - \beta)\\ &= 8 - 8\cos(\theta - \beta)\end{aligned}$$

Deur die twee uitdrukkings vir $PQ^2$ gelyk te stel, het ons

$$\begin{aligned}8 - 8\cos(\theta - \beta) &= 8 - 8\left(\cos\theta\cos\beta + \sin\theta\sin\beta\right)\\ \therefore \cos(\theta - \beta) &= \cos\theta\cos\beta + \sin\theta\sin\beta\end{aligned}$$

Let op: vroeër in hierdie hoofstuk het ons die saamgestelde hoek identiteite afgelei deur die eenheidsirkel (radius = 1 eenheid) te gebruik omdat dit die berekeninge vereenvoudig. Van die oefening hierbo, kan ons sien dat die saamgestelde hoek identiteite in der waarheid afgelei kan word deur 'n sirkel met enige radius te gebruik.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2B3N 2a. 2B3P 2b. 2B3Q 2c. 2B3R 2d. 2B3S 2e. 2B3T
2f. 2B3V 2g. 2B3W 2h. 2B3X 3. 2B3Y 4. 2B3Z 5. 2B42
6. 2B43

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 5.3 Dubbelhoek identiteite

### Oefening 5 – 3: Dubbelhoek identiteite

1. Gegee $5\cos\theta = -3$ en $\theta < 180°$. Bepaal die waarde van die volgende sonder 'n sakrekenaar:

a) $\cos 2\theta$

**Oplossing:**

Maak 'n skets:




$$\begin{aligned}
\cos\theta &= -\frac{3}{5} \\
\therefore x &= -3 \qquad (\theta > 180°) \\
r &= 5 \\
y^2 &= r^2 - x^2 \qquad \text{(Pythagoras)} \\
&= 5^2 - (-3)^2 \\
&= 16 \\
\therefore y &= \pm 4 \qquad \text{(maar } y \text{ is positief)} \\
\therefore y &= 4
\end{aligned}$$

$$\begin{aligned}
\cos 2\theta &= 2\cos^2\theta - 1 \\
&= 2\left(-\frac{3}{5}\right)^2 - 1 \\
&= \frac{18}{25} - 1 \\
&= -\frac{7}{25}
\end{aligned}$$

b) $\sin(180° - 2\theta)$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\sin(180^\circ - 2\theta) &= \sin 2\theta \\
&= 2\sin\theta\cos\theta \\
&= 2\left(\frac{4}{5}\right)\left(-\frac{3}{5}\right) \\
&= -\frac{24}{25}
\end{aligned}
$$

c) $\tan 2\theta$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\tan 2\theta &= \frac{\sin 2\theta}{\cos 2\theta} \\
&= -\frac{24}{25} \times \left(-\frac{25}{7}\right) \\
&= \frac{24}{7}
\end{aligned}
$$

2. Gegee $\cos 40^\circ = t$, bepaal (sonder 'n sakrekenaar):

a) $\cos 140^\circ$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\cos 140^\circ &= \cos(180^\circ - 40^\circ) \\
&= -\cos 40^\circ \\
&= -t
\end{aligned}
$$

b) $\sin 40^\circ$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\sin 40^\circ &= \sqrt{1 - \cos^2 40^\circ} \\
&= \sqrt{1 - t^2}
\end{aligned}
$$

c) $\sin 50^\circ$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\sin 50^\circ &= \sin(90^\circ - 50^\circ) \\
&= \cos 40^\circ \\
&= t
\end{aligned}
$$

d) $\cos 80^\circ$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\cos 80^\circ &= \cos 2(40^\circ) \\
&= 2\cos^2 40^\circ - 1 \\
&= 2t^2 - 1
\end{aligned}
$$

e) $\cos 860^\circ$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\cos 860^\circ &= \cos[2(360^\circ) + 140^\circ] \\
&= \cos 140^\circ \\
&= \cos(180^\circ - 40^\circ) \\
&= -\cos 40^\circ \\
&= -t
\end{aligned}
$$

f) $\cos(-1160°)$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\cos(-1160°) &= \cos 1160° \\ &= \cos\left(3(360°) + 80°\right) \\ &= \cos(80°) \\ &= \cos 2(40°) \\ &= 2\cos^2 40° - 1 \\ &= 2t^2 - 1\end{aligned}$$

3. a) Bewys die identiteit: $\frac{1}{\sin 2A} - \frac{1}{\tan 2A} = \tan A$

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\text{LK} &= \frac{1}{\sin 2A} - \frac{1}{\tan 2A} \\ &= \frac{1}{\sin 2A} - \frac{\cos 2A}{\sin 2A} \\ &= \frac{1 - \left(1 - 2\sin^2 A\right)}{\sin 2A} \\ &= \frac{2\sin^2 A}{2\sin A\cos A} \\ &= \frac{\sin A}{\cos A} \\ &= \tan A \\ &= \text{RK}\end{aligned}$$

Beperkings:

$$\begin{aligned}\sin 2A &\neq 0 \\ \therefore 2A &\neq 0° + k\ .\ 180° \\ \therefore A &\neq 0° + k\ .\ 90°, \quad k \in \mathbb{Z} \\ \text{En } \tan 2A &\neq 0 \\ \therefore 2A &\neq 90° + k\ .\ 180° \\ \therefore A &\neq 45° + k\ .\ 90°, \quad k \in \mathbb{Z} \\ \text{En vir } \tan A &: \\ A &\neq 90° + k\ .\ 180°, \quad k \in \mathbb{Z}\end{aligned}$$

b) Gevolglik, los die vergelyking $\frac{1}{\sin 2A} - \frac{1}{\tan 2A} = 0{,}75$ op vir $0° < A < 360°$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\frac{1}{\sin 2A} - \frac{1}{\tan 2A} &= 0{,}75 \\ \therefore \tan A &= 0{,}75 \\ \therefore A &= 36{,}87° \\ \text{of } A &= 180° + 36{,}87° \\ &= 216{,}87°\end{aligned}$$

4. Sonder om 'n sakrekenaar te gebruik, vind die waarde van die volgende:

a) $\sin 22{,}5°$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
2 \times 22{,}5^\circ &= 45^\circ \\
\cos 2\theta &= 1 - 2\sin^2\theta \\
\cos 45^\circ &= 1 - 2\sin^2(22{,}5^\circ) \\
\frac{1}{\sqrt{2}} &= 1 - 2\sin^2(22{,}5^\circ) \\
\frac{1}{\sqrt{2}} - 1 &= -2\sin^2(22{,}5^\circ) \\
\frac{1-\sqrt{2}}{\sqrt{2}} &= -2\sin^2(22{,}5^\circ) \\
\frac{1-\sqrt{2}}{-2\sqrt{2}} &= \sin^2(22{,}5^\circ) \\
\frac{\sqrt{2}-1}{2\sqrt{2}} &= \sin^2(22{,}5^\circ) \\
\therefore \sqrt{\frac{\sqrt{2}-1}{2\sqrt{2}}} &= \sin 22{,}5^\circ \\
\sqrt{\frac{\sqrt{2}-1}{2\sqrt{2}} \times \frac{\sqrt{2}}{\sqrt{2}}} &= \sin 22{,}5^\circ \\
\sqrt{\frac{2-\sqrt{2}}{4}} &= \sin 22{,}5^\circ
\end{aligned}
$$

Konroleer die antwoord met 'n sakrekenaar.

b) $\cos 67{,}5^\circ$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\cos 67{,}5^\circ &= \cos(90^\circ - 22{,}5^\circ) \\
&= \sin(22{,}5^\circ) \\
&= \sqrt{\frac{2-\sqrt{2}}{4}}
\end{aligned}
$$

Konroleer die antwoord met 'n sakrekenaar.

5. a) Bewys die identiteit: $\tan 2x + \frac{1}{\cos 2x} = \frac{\sin x + \cos x}{\cos x - \sin x}$

**Oplossing:**

$$
\begin{aligned}
\text{LK} &= \tan 2x + \frac{1}{\cos 2x} \\
&= \frac{\sin 2x}{\cos 2x} + \frac{1}{\cos 2x} \\
&= \frac{\sin 2x + 1}{\cos 2x} \\
&= \frac{2\sin x\cos x + \cos^2 x + \sin^2 x}{\cos^2 x - \sin^2 x} \\
&= \frac{(\cos x + \sin x)^2}{(\cos x - \sin x)(\cos x + \sin x)} \\
&= \frac{\cos x + \sin x}{\cos x - \sin x} \\
&= \text{RK}
\end{aligned}
$$

Beperkings:

$$
\begin{aligned}
\cos 2x &\neq 0 \\
\therefore 2x &\neq 90^\circ + k\ .\ 180^\circ \\
\therefore x &\neq 45^\circ + k\ .\ 90^\circ, \quad k \in \mathbb{Z} \\
\text{En } \cos x &\neq \sin x \\
\therefore x &\neq 45^\circ + k\ .\ 180^\circ, \quad k \in \mathbb{Z} \\
\text{En vir } \tan 2x & \\
\therefore 2x &\neq 90^\circ + k\ .\ 180^\circ \\
\therefore x &\neq 45^\circ + k\ .\ 90^\circ, \quad k \in \mathbb{Z}
\end{aligned}
$$

b) Verduidelik hoekom die identiteit ongedefinieer is vir $x = 45^\circ$

**Oplossing:**

Beskou die noemer aan die LK:

$$
\begin{aligned}
\cos 2x &= \cos 2\left(45^\circ\right) \\
&= \cos 90^\circ \\
&= 0
\end{aligned}
$$

Beskou die noemer aan die RK:

$$
\begin{aligned}
\cos 45^\circ &= \sin 45^\circ \\
\therefore \cos 45^\circ - \sin 45^\circ &= 0
\end{aligned}
$$

Dus, die identiteit sal ongedefinieer wees omdat deling deur nul nie toegelaat is nie.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2B44 2. 2B45 3. 2B46 4a. 2B47 4b. 2B48 5. 2B49

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

## 5.4 Oplos van vergelykings

**Oefening 5 – 4: Los trigonometriese vergelykings op**

1. Vind die algemene oplossing vir elk van die volgende vergelykings (korrek tot twee desimale plekke):

   a) $\sin 2x = \tan 28^\circ$

   **Oplossing:**



**Oplossing:** skeef na regs

e) 'n Data versameling met die volgende verspreiding:



**Oplossing:** skeef na links

f) Die volgende data versameling:
$105$ ; $44$ ; $94$ ; $149$ ; $83$ ; $178$ ; $-4$ ; $112$ ; $50$ ; $188$

**Oplossing:**

Die statistiek van die data versameling is

- gemiddeld: $99{,}9$;
- eerste kwartiel: $66{,}5$;
- mediaan: $99{,}5$;
- derde kwartiel: $130{,}5$.

Let op dat ons teenstrydige aanduidings kry van die verskillende maniere waarop ons moet besluit of data skeef na links of regs is.

- Die gemiddeld is 'n klein bietjie groter as die mediaan. Dit is 'n aanduiding dat die data skeef na regs is.
- Die mediaan is bietjie nader aan die derde kwartiel as aan die eerste kwartiel. Dit is 'n aanduiding dat die data skeef na links is.

Omdat hierdie verskille so klein is en omdat dit mekaar weerspreek, kom ons tot die gevolgtrekking dat die data simmetries is.

2. Vir die volgende data versamelings:

- Bepaal die gemiddelde en die vyfgetal opsomming.
- Trek die mond-en-snordiagram.
- Bepaal die skeefheid van die data.

a) $40$ ; $45$ ; $12$ ; $6$ ; $9$ ; $16$ ; $11$ ; $7$ ; $35$ ; $7$ ; $31$ ; $3$

**Oplossing:**

Die gemiddelde is $\bar{x} = \frac{222}{12} = 18{,}5$.
Om die vyfgetal opsomming te bepaal, moet ons die data orden:

$$3\ ;\ 6\ ;\ 7\ ;\ 7\ ;\ 9\ ;\ 11\ ;\ 12\ ;\ 16\ ;\ 31\ ;\ 35\ ;\ 40\ ;\ 45$$

Ons gebruik die diagram hieronder (of die formules) om te bepaal by watter waardes, of tussen watter waardes, die kwartiele lê.




Die minimum waarde is 3 en die maksimum waarde is 45.
Vir die eerste kwartiel is die posisie tussen die derde en vierde waardes. Omdat beide hierdie waardes gelyk is aan 7, is die eerste kwartiel 7.
Die mediaan (tweede kwartiel) se posisie is halfpad tussen die sesde en die sewende waardes. Die sesde waarde is $11$ en die sewende waarde is $12$, en dit beteken dat die mediaan $\frac{11+12}{2} = 11{,}5$ is.
Die derde kwartiel se posisie is tussen die negende en die tiende waardes. Dus is die derde kwartiel $\frac{31+35}{2} = 33$.
Dus is die vyfgetal opsomming (3; 7; $11{,}5$; 33; 45).




$$\text{gemiddeld} - \text{mediaan} = 18{,}5 - 11{,}5 = 7$$

Gemiddeld > mediaan, dus is die data skeef na regs.

b) $65 ; 100 ; 99 ; 21 ; 8 ; 27 ; 21 ; 31 ; 33 ; 31 ; 38 ; 16$

**Oplossing:**

Die gemiddelde is $\bar{x} = \frac{490}{12} = 40{,}83$.

Om die vyfgetal opsomming te bepaal, moet ons die data orden:

$$8\ ;\ 16\ ;\ 21\ ;\ 21\ ;\ 27\ ;\ 31\ ;\ 31\ ;\ 33\ ;\ 38\ ;\ 65\ ;\ 99\ ;\ 100$$

Ons gebruik die formules (of die diagram) om te bepaal by watter waarde, of tussen watter waardes, die kwartiele lê.

$$\text{Posisie van } Q_1 = \frac{1}{4}(n-1)+1 = \frac{1}{4}(12-1)+1 = 3{,}75$$
$$\text{Posisie van } Q_2 = \frac{1}{2}(n-1)+1 = \frac{1}{2}(12-1)+1 = 6{,}5$$
$$\text{Posisie van } Q_3 = \frac{3}{4}(n-1)+1 = \frac{3}{4}(12-1)+1 = 9{,}25$$

Die minimum is 8 en die maksimum is 100.

Vir die eerste kwartiel is die posisie tussen die derde en vierde waardes. Omdat beide hierdie waardes gelyk is aan 21, is die eerste kwartiel 21.

Die mediaan (tweede kwartiel) se posisie is halfpad tussen die sesde en die sewende waardes. Die sesde waarde en sewende waarde is 31, en dit beteken dat die mediaan 31 is.

Die derde kwartiel se posisie is tussen die negende en die tiende waardes. Dus is die derde kwartiel $\frac{38+65}{2} = 51{,}5$.

Dus is die vyfgetal opsomming (8; 21; 31; 51,5; 100).




$$\text{gemiddeld} - \text{mediaan} = 40{,}83 - 31 = 9{,}83$$

Gemiddeld > mediaan, dus is die data skeef na regs.

c) $65 ; 57 ; 77 ; 92 ; 77 ; 58 ; 90 ; 46 ; 11 ; 81$

**Oplossing:**

Die gemiddelde is $\bar{x} = \frac{654}{10} = 65{,}4$.

Om die vyfgetal opsomming te bepaal, moet ons die data orden:

$$11\ ;\ 46\ ;\ 57\ ;\ 58\ ;\ 65\ ;\ 77\ ;\ 77\ ;\ 81\ ;\ 90\ ;\ 92$$

Ons gebruik die formules (of die diagram) om te bepaal by watter waarde, of tussen watter waardes, die kwartiele lê.

$$\text{Posisie van } Q_1 = \frac{1}{4}(n-1)+1 = \frac{1}{4}(10-1)+1 = 3{,}25$$
$$\text{Posisie van } Q_2 = \frac{1}{2}(n-1)+1 = \frac{1}{2}(10-1)+1 = 5{,}5$$
$$\text{Posisie van } Q_3 = \frac{3}{4}(n-1)+1 = \frac{3}{4}(10-1)+1 = 7{,}75$$

Die minimum is 11 en die maksimum is 92.
Die eerste kwartiel se posisie lê tussen die derde en die vierde waardes. Omdat die derde 57 is en die vierde 58, is die eerste kwartiel $\frac{57+58}{2} = 57{,}5$.
Die mediaan (tweede kwartiel) se posisie is halfpad tussen die vyfde en die sesde waardes. Die sesde waarde is 65 en die sewende waarde is 77, dus is die mediaan $\frac{65+77}{2} = 71$.
Die derde kwartiel se posisie is tussen die sewende en die agtste waardes. Dus is die derde kwartiel $\frac{77+81}{2} = 79$.
Dis die vyfgetal opsomming (11; 57,5; 77; 79; 92).




$$\text{gemiddeld} - \text{mediaan} = 65{,}4 - 71 = -5{,}6$$

Gemiddeld < mediaan, dus is die data skeef na links.

d) $1 ; 99 ; 76 ; 76 ; 50 ; 74 ; 83 ; 91 ; 41 ; 17 ; 33$

**Oplossing:**
Die gemiddelde is $\bar{x} = \frac{641}{11} = 58{,}27$.
Om die vyfgetal opsomming te bepaal, moet ons die data orden:

$$1 \ ; \ 17 \ ; \ 33 \ ; \ 41 \ ; \ 50 \ ; \ 74 \ ; \ 76 \ ; \ 76 \ ; \ 83 \ ; \ 91 \ ; \ 99$$

Ons gebruik die formules (of die diagram) om te bepaal by watter waarde, of tussen watter waardes, die kwartiele lê.

$$\begin{aligned}
\text{Posisie van } Q_1 &= \frac{1}{4}(n-1)+1 = \frac{1}{4}(11-1)+1 = 3{,}5 \\
\text{Posisie van } Q_2 &= \frac{1}{2}(n-1)+1 = \frac{1}{2}(11-1)+1 = 6 \\
\text{Posisie van } Q_3 &= \frac{3}{4}(n-1)+1 = \frac{3}{4}(11-1)+1 = 8{,}5
\end{aligned}$$

Die minimum is 1 en die maksimum 99.
Die eerste kwartiel se posisie lê tussen die derde en die vierde waardes. Die derde waarde is 33 en die vierde waarde is 41, dus is die eerste kwartiel $\frac{33+41}{2} = 37$.
Die tweede kwartiel (mediaan) is by die sesde posisie. Die sesde waarde is 74.
Die derde kwartiel se posisie is tussen die agtste en die negende waardes. Dus is die derde kwartiel $\frac{76+83}{2} = 79{,}5$.
Dus is die vyfgetal opsomming (1; 37; 74; 79,5; 99)




$$\text{gemiddeld} - \text{mediaan} = 58{,}27 - 74 = -15{,}73$$

Gemiddeld < mediaan, dus is die data skeef na links.

e) $0{,}5; -0{,}9 ; -1{,}8 ; 3 ; -0{,}2 ; -5{,}2 ; -1{,}8 ; 0{,}1 ; -1{,}7 ; -2 ; 2{,}2 ; 0{,}5; -0{,}5$

**Oplossing:**
Die gemiddelde is $\bar{x} = \frac{-7{,}8}{13} = -0{,}6$.
Om die vyfgetal opsomming te bepaal, moet ons die data orden:

$$-5{,}2; -2; -1{,}8; -1{,}8; -1{,}7; -0{,}9; -0{,}5; -0{,}2 \ ; \ 0{,}1 \ ; \ 0{,}5 \ ; \ 0{,}5 \ ; \ 2{,}2 \ ; \ 3$$

Ons gebruik die formules (of die diagram) om te bepaal by watter waarde, of tussen watter waardes, die kwartiele lê.

$$\text{Posisie van } Q_1 = \frac{1}{4}(n-1)+1 = \frac{1}{4}(13-1)+1 = 4$$
$$\text{Posisie van } Q_2 = \frac{1}{2}(n-1)+1 = \frac{1}{2}(13-1)+1 = 7$$
$$\text{Posisie van } Q_3 = \frac{3}{4}(n-1)+1 = \frac{3}{4}(13-1)+1 = 10$$

Die minimum is $-5{,}2$ en die maksimum is 3.
Die eerste kwartiel is by die vierde posisie. Dus is die eerste kwartiel $-1{,}8$.
Die mediaan (tweede kwartiel) is by die sewende posisie. Die sewende waarde is $-0{,}5$.
Vir die derde kwartiel is die posisie by die tiende posisie. Dus die derde kwartiel is $0{,}5$.
Dus is die vyfgetal opsomming ($-5{,}2$; $-1{,}8$; $-0{,}5$; $0{,}5$; $3$).




$$\text{gemiddeld} - \text{mediaan} = -0{,}6 - (-0{,}5) = -0{,}1$$

Gemiddeld < mediaan, maar hierdie verskil is baie klein. Dus is die data baie naby aan simmetries/bietjie skeef na links.

f) $86 ; 64 ; 25 ; 71 ; 54 ; 44 ; 97 ; 31 ; 78 ; 46 ; 60 ; 86$

**Oplossing:**
Die gemiddelde is $\bar{x} = \frac{742}{12} = 61{,}83$.
Om die vyfgetal opsomming te bepaal, moet ons die data orden:

$$25 \;;\; 31 \;;\; 44 \;;\; 46 \;;\; 54 \;;\; 60 \;;\; 64 \;;\; 71 \;;\; 78 \;;\; 86 \;;\; 86 \;;\; 97$$

Ons gebruik die formules (of die diagram) om te bepaal by watter waarde, of tussen watter waardes, die kwartiele lê.

$$\text{Posisie van } Q_1 = \frac{1}{4}(n-1)+1 = \frac{1}{4}(12-1)+1 = 3{,}75$$
$$\text{Posisie van } Q_2 = \frac{1}{2}(n-1)+1 = \frac{1}{2}(12-1)+1 = 6{,}5$$
$$\text{Posisie van } Q_3 = \frac{3}{4}(n-1)+1 = \frac{3}{4}(12-1)+1 = 9{,}25$$

Die minimum is 25 en die maksimum is 97.
Die eerste kwartiel se posisie is tussen die derde en vierde waardes. Die derde waarde is 44 en die vierde waarde is $46$, en dit beteken dat die eerste kwartiel se waarde $\frac{44+46}{2} = 45$ is.
Die mediaan (tweede kwartiel) se posisie is halfpad tussen die sesde en die sewende waardes. Die sesde waarde is 60 en die sewende waarde is $64$, en dit beteken dat die mediaan $\frac{60+64}{2} = 62$ is.
Die derde kwartiel se posisie is tussen die negende en die tiende waardes. Dus is die derde kwartiel $\frac{78+86}{2} = 82$.
Dus is die vyfgetal opsomming (25; 45; 62; 82; 97).



$$\text{gemiddeld} - \text{mediaan} = 61{,}83 - 62 = -0{,}17$$

Gemiddeld $\approx$ mediaan, dus is die data simmetries.

3. Vir die volgende data versamelings:
   - Bepaal die gemiddeld.
   - Gebruik 'n tabel om die variansie en die standaardafwyking te bepaal.
   - Bepaal watter persentasie van die data punte lê binne een standaardafwyking weg van die gemiddelde. Rond jou antwoord af tot die naaste persentasiepunt.

a)

$$\{9{,}1; 0{,}2; 2{,}8; 2{,}0; 10{,}0; 5{,}8; 9{,}3; 8{,}0\}$$

**Oplossing:**
Die formule vir die gemiddeld is

$$\bar{x} = \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i}{n}$$
$$\therefore \bar{x} = \frac{47{,}2}{8}$$
$$= 5{,}90$$

Die formule vir die variansie is

$$\sigma^2 = \frac{\sum_{i=1}^{n} (x_i - \overline{x})^2}{n}$$

Ons trek eers die gemiddelde van elke data punt af en kwadreer dan die resultaat.

| $x_i$ | 9,1 | 0,2 | 2,8 | 2,0 | 10,0 | 5,8 | 9,3 | 8,0 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x_i - \overline{x}$ | 3,2 | $-5{,}7$ | $-3{,}1$ | $-3{,}9$ | 4,1 | $-0{,}1$ | 3,4 | 2,1 |
| $(x_i - \overline{x})^2$ | 10,24 | 32,49 | 9,61 | 15,21 | 16,81 | 0,01 | 11,56 | 4,41 |

Die variansie is die som van die laaste ry van hierdie tabel gedeel deur 8, dit is $\sigma^2 = \frac{47{,}2}{8} = 12{,}54$. Die standaardafwyking is die vierkantswortel van die variansie, en is dus $\sigma = \sqrt{12.54} = \pm 3{,}54$.

Die interval wat al die waardes bevat wat een standaardafwyking weg is van die gemiddeld, is $[5{,}90 - 3{,}54; 5{,}90 + 3{,}54] = [9{,}44; 2{,}36]$. Ons word gevra hoeveel waardes **binne** die een standaardafwyking van die gemiddeld is, en dit beteken **binnekant** die interval. Daar is 5 waardes van die data versameling binne-in die interval, en dit is $\frac{5}{8} \times 100 = 63\%$ van die data punte.

b)

$$\{9; 5; 1; 3; 3; 5; 7; 4; 10; 8\}$$

**Oplossing:**
Die formule vir die gemiddeld is

$$\bar{x} = \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i}{n}$$
$$\therefore \bar{x} = \frac{55}{10}$$
$$= 5{,}5$$

Die formule vir die variansie is

$$\sigma^2 = \frac{\sum_{i=1}^{n} (x_i - \overline{x})^2}{n}$$

Ons trek eers die gemiddelde van elke data punt af en kwadreer dan die resultaat.

| $x_i$ | 9 | 5 | 1 | 3 | 3 | 5 | 7 | 4 | 10 | 8 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x_i - \overline{x}$ | 3,5 | $-0{,}5$ | $-4{,}5$ | $-2{,}5$ | $-2{,}5$ | $-0{,}5$ | 1,5 | $-1{,}5$ | 4,5 | 2,5 |
| $(x_i - \overline{x})^2$ | 12,25 | 0,25 | 20,25 | 6,25 | 6,25 | 0,25 | 2,25 | 2,25 | 20,25 | 6,25 |

Die variansie is die som van die laaste ry van hierdie tabel gedeel deur 10, dit is $\sigma^2 = \frac{76,5}{10} = 7,65$. Die standaardafwyking is die vierkantswortel van die variansie, en is dus $\sigma = \sqrt{7,65} = \pm 2,77$

Die interval van al die waardes wat een standaardafwyking weg is van die gemiddelde, is $[5,5 - 2,77; 5,5 + 2,77] = [2,73; 8,27]$. Ons word gevra hoeveel waardes **binne** die een standaardafwyking van die gemiddeld is, en dit beteken **binnekant** die interval. Daar is 7 waardes van die data versameling binne-in die interval, en dit is $\frac{7}{10} \times 100 = 70\%$ van die data punte.

c)
$$\{81; 22; 63; 12; 100; 28; 54; 26; 50; 44; 4; 32\}$$

**Oplossing:**

Die formule vir die gemiddeld is

$$\bar{x} = \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i}{n}$$
$$\therefore \bar{x} = \frac{516}{12}$$
$$= 43$$

Die formule vir die variansie is

$$\sigma^2 = \frac{\sum_{i=1}^{n} (x_i - \overline{x})^2}{n}$$

Ons trek eers die gemiddelde van elke data punt af en kwadreer dan die resultaat.

| $x_i$ | 81 | 22 | 63 | 12 | 100 | 28 | 54 | 26 | 50 | 44 | 4 | 32 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x_i - \overline{x}$ | 38 | $-21$ | 20 | $-31$ | 57 | $-15$ | 11 | $-17$ | 7 | 1 | $-39$ | $-11$ |
| $(x_i - \overline{x})^2$ | 1444 | 441 | 400 | 961 | 3249 | 225 | 121 | 289 | 49 | 1 | 1521 | 121 |

Die variansie is die som van die laaste ry van hierdie tabel gedeel deur 12, dit is $\sigma^2 = \frac{8822}{12} = 735,17$. Die standaardafwyking is die vierkantswortel van die variansie, en is dus $\sigma = \sqrt{735.17} = \pm 27,11$.

Die interval wat al die waardes bevat wat een standaardafwyking weg is van die gemiddeld, is $[43 - 27,11; 43 + 27,11] = [15,89; 70,11]$. Ons word gevra hoeveel waardes **binne** die een standaardafwyking van die gemiddeld is, en dit beteken **binnekant** die interval. Daar is 8 waardes van die data versameling binne-in die interval, en dit is $\frac{8}{12} \times 100 = 67\%$ van die data punte.

4. Gebruik 'n sakrekenaar en bereken die

- gemiddeld,
- variansie,
- en standaardafwyking

van die volgende data versameling:

a) 8 ; 3 ; 10 ; 7 ; 7 ; 1 ; 3 ; 1 ; 3 ; 7

**Oplossing:**

- Gemiddeld = 5
- $\sigma^2 = 9$
- $\sigma = \pm 3$

b) 4 ; 4 ; 13 ; 9 ; 7 ; 7 ; 2 ; 5 ; 15 ; 4 ; 22 ; 11

**Oplossing:**

- Gemiddeld = 8,58
- $\sigma^2 = 30,91$
- $\sigma = \pm 5,56$

c) 4,38 ; 3,83 ; 4,99 ; 4,05 ; 2,88 ; 4,83 ; 0,88 ; 5,33 ; 3,49 ; 4,10

**Oplossing:**

- Gemiddeld = 3,88
- $\sigma^2 = 1,47$

- $\sigma = \pm 1{,}21$

d) $4{,}76$ ; $-4{,}96$ ; $-6{,}35$ ; $-3{,}57$ ; $0{,}59$ ; $-2{,}18$ ; $-4{,}96$ ; $-3{,}57$ ; $-2{,}18$ ; $1{,}98$

**Oplossing:**

- Gemiddeld = $-1{,}66$
- $\sigma^2 = 11{,}47$
- $\sigma = \pm 3{,}39$

e) $7$ ; $53$ ; $29$ ; $42$ ; $12$ ; $111$ ; $122$ ; $79$ ; $83$ ; $5$ ; $69$ ; $45$ ; $23$ ; $77$

**Oplossing:**

- Gemiddeld = $54{,}07$
- $\sigma^2 = 1406{,}07$
- $\sigma = \pm 37{,}50$

5. Xolani doen navorsing oor die prys van 'n wit brood by twee verskillende supermarkte. Die data, in rand, word hieronder gegee.

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Supermark A | 3,96 | 3,76 | 4,00 | 3,91 | 3,69 | 3,72 |
| Supermark B | 3,97 | 3,81 | 3,52 | 4,08 | 3,88 | 3,68 |

a) Bepaal die gemiddelde prys van elke supermark en sê duidelik watter supermark het die laagste gemiddelde.

**Oplossing:**

Supermark A: 3.84. Supermark B: 3.82. Supermark B het die laagste gemiddeld.

b) Bepaal die standaardafwyking van elke supermark se pryse.

**Oplossing:**

Standaardafwyking:

$$\sigma = \sqrt{\frac{\sum_{i=1}^{n} (x_i - \bar{x})^2}{n}}$$

Vir Supermark A:

$$\begin{aligned}\sigma &= \sqrt{\frac{\sum_{i=1}^{n} (x_i - 3{,}84)^2}{6}} \\ &= \sqrt{\frac{0{,}0882}{6}} \\ &= \sqrt{0{,}0147} \\ &\approx \pm 0{,}121\end{aligned}$$

Vir Supermark B:

$$\begin{aligned}\sigma &= \sqrt{\frac{\sum_{i=1}^{n} (x_i - 3{,}82)^2}{6}} \\ &= \sqrt{\frac{0{,}20\dot{3}}{6}} \\ &= \sqrt{0{,}033\dot{8}} \\ &\approx \pm 0{,}184\end{aligned}$$

c) Watter supermark het die meer konstante prys vir wit brood? Gee redes vir jou antwoord.

**Oplossing:**

Die standaardafwyking vir Supermark A se pryse is minder as die van Supermark B. Dit beteken dat Supermark A meer konstante pryse het (minder veranderlik) as Supermark B.

6. Die tye vir die 8 atlete wat die 100 m vryslag finaal by die 2012 London Olimpiese Spele geswem het, word hieronder getoon. Al die tye is in sekondes.

$47{,}52$ ; $47{,}53$ ; $47{,}80$ ; $47{,}84$ ; $47{,}88$ ; $47{,}92$ ; $48{,}04$ ; $48{,}44$

a) Bereken die gemiddelde tyd.

**Oplossing:** $\overline{x} = 47{,}87$

b) Bereken die standaardafwyking vir die data.

**Oplossing:** $\sigma = \pm 0{,}27$

c) Hoeveel van die atlete se tye is meer as een standaardafwyking weg van die gemiddeld?

**Oplossing:**

Die gemiddeld is $47{,}87$ en die standaardafwyking is $0{,}56$. Dus bevat die interval al die waardes wat een standaardafwyking van die gemiddeld is $[47{,}87 - 0{,}27; 47{,}87 + 0{,}27] = [47{,}60; 48{,}15]$. Ons word gevra hoeveel waardes lê **verder** as een standaardafwyking weg van die gemiddelde, met ander woorde **buitekant** die interval. Daar is 3 waardes van die data wat buite die interval is.

7. Die volgende data versameling het 'n gemiddeld van $14{,}7$ en 'n variansie van $10{,}01$.

$$18\ ;\ 11\ ;\ 12\ ;\ a\ ;\ 16\ ;\ 11\ ;\ 19\ ;\ 14\ ;\ b\ ;\ 13$$

Bereken die waardes van $a$ en $b$.

**Oplossing:**

Deur gebruik te maak van die formule is die gemiddeld

$$\begin{aligned} 14{,}7 &= \frac{114 + a + b}{10} \\ \therefore a + b &= 147 - 114 \\ \therefore a &= 33 - b \end{aligned}$$

Deur gebruik te maak van die formule is die variansie

$$\begin{aligned} \sigma^2 &= \frac{\sum_{i=1}^{n}(x_i - \overline{x})^2}{n} \\ \therefore 10{,}01 &= \frac{69{,}12 + (a - 14{,}7)^2 + (b - 14{,}7)^2}{10} \end{aligned}$$

Stel $a = 33 - b$ in die vergelyking in om

$$\begin{aligned} 10{,}01 &= \frac{69{,}12 + (18{,}3 - b)^2 + (b - 14{,}7)^2}{10} \\ \therefore 100{,}1 &= 2b^2 - 66b + 620{,}1 \\ \therefore 0 &= b^2 - 33b + 260 \\ &= (b - 13)(b - 20) \end{aligned}$$

te bepaal. Dus is $b = 13$ of $b = 20$.

Omdat $a = 33 - b$, het ons $a = 20$ of $a = 13$. Dus is die twee onbekende waardes in die data versameling is 13 en 20.

Ons weet nie watter een van die waardes is die $a$ en watter een is die $b$ nie, omdat die gemiddeld en variansie niks sê omtrent die orde van die data nie.

8. Die lengte van elke leerder in die klas word gemeet en daar is gevind dat die gemiddelde lengte van die klas $1{,}6$ m was. Gedurende hierdie tyd was daar drie leerders afwesig. Toe die lengtes van die drie leerders ingesluit is by die data van die klas, het die gemiddelde lengte nie verander nie.

As die lengtes van twee van hierdie afwesige leerders $1{,}45$ m en $1{,}63$ m is, bereken die lengte van die derde leerder wat afwesig was. [NSC Vraestel 3 Feb-Maart 2013]

**Oplossing:**

Stel die getal leerders wat eerste gemeet is, gelyk aan $x$.

Die totale lengtes gemeet is $1{,}6x$.

Stel die lengte van die laaste leerder gelyk aan $y$.

$$\begin{aligned} \frac{1{,}6x + 1{,}45 + 1{,}63 + y}{x + 3} &= 1{,}6 \\ 1{,}6x + 3{,}08 + y &= 1{,}6x + 4{,}8 \\ y &= 1{,}72 \text{ m} \end{aligned}$$

9. Daar is 184 studente wat Wiskunde neem in 'n eerstejaarsklas by die universiteit. Die punte, uit 100, in die halfjaar eksamen is normaal verspreid met 'n gemiddeld van 72 en 'n standaardafwyking van 9. [NSC Vraestel 3 Feb-Maart 2013]

   a) Watter persentaie van die studente se punte lê tussen 72 en 90?

   **Oplossing:**




   $90 = 72 + 2(9)$
   Dus lê 90 2 standaardafwykings na regs van die gemiddeld.
   Vervolgens, 47,5% van die studente behaal punte wat tussen 72 en 90 lê.

   b) Ongeveer hoeveel studente se punte lê tussen 45 en 63?

   **Oplossing:**

   $45 = 72 - 3(9)$
   $\therefore$ 45 lê 3 standaardafwykings na links van die gemiddelde.
   $63 = 72 - 9$
   $\therefore$ 63 lê 1 standaardafwyking na links van die gemiddelde.
   Die area tussen 1 standaardafwyking en 3 standaardafwykings is:
   $49{,}5 - 34 = 15{,}5\%$
   $\therefore 15{,}5\%$ van 184 $\approx$ 29 studente het tussen 45 en 63 punte behaal.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1a. 2BSH | 1b. 2BSJ | 1c. 2BSK | 1d. 2BSM | 1e. 2BSN | 1f. 2BSP |
| 2a. 2BSQ | 2b. 2BSR | 2c. 2BSS | 2d. 2BST | 2e. 2BSV | 2f. 2BSW |
| 3a. 2BSX | 3b. 2BSY | 3c. 2BSZ | 4a. 2BT2 | 4b. 2BT3 | 4c. 2BT4 |
| 4d. 2BT5 | 4e. 2BT6 | 5. 2BT7 | 6. 2BT8 | 7. 2BT9 | 8. 2BTB |
| 9. 2BTC | | | | | |

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

## 10.2 Kurwe passing

### Intuïtiewe kurwe passing

**Oefening 10 – 2: intuïtiewe kurwe passing**

1. Identifiseer die funksie (lineêr, eksponensieël of kwadraties) wat die beste sal pas by die data in die spreidingsdiagramme hieronder:




**Oplossing:**

kwadraties




**Oplossing:**

eksponensieël




**Oplossing:**

lineêr




**Oplossing:**

lineêr




**Oplossing:**

eksponensieël




**Oplossing:**

kwadraties

2. Beantwoord die volgende vrae deur na die gegewe spreidingsdiagram te verwys.




a) Watter tipe funksie pas die beste by die data? Lewer kommentaar op die passing van die funksie in terme van sterkte en rigting.

**Oplossing:**

Die data pas by 'n sterk, positiewe lineêre funksie.

b) Trek 'n lyn wat die beste pas deur die data en bepaal sy vergelyking.

**Oplossing:**

NB: Die antwoord op hierdie vraag hang van elke leerder af. Die metode is belangriker as die finale antwoord. Gee spesiale aandag aan die $y$-afsnit van die lyn wat die beste pas. Leerders trek dikwels hulle lyn deur die oorsprong, selfs al is dit nie gepas nie. Hieronder is 'n illustrasie van hoe 'n leerder te werk moet gaan om die probleem op te los. Die leerder se antwoord hoef nie noodwendig presies soos die model antwoord te lyk nie, maar moet 'n goeie benadering wees.




Die $y$-afsnit is ongeveer 1. Die $y$-waarde by $x = 15$ is ongeveer 10. Dus is $m = \frac{\Delta y}{\Delta x} = \frac{10-1}{15-0} = 0{,}6$

Die vergelyking van die lyn wat die beste pas: $y = 0{,}6x + 1$

c) Gebruik jou vergelyking en bepaal die benaderde $y$-waarde as $x = 25$.

**Oplossing:**

Die antwoord sal afhang van die leerder se vorige antwoord.

$$y = 0{,}6(25) + 1$$
$$\therefore y = 16$$

d) Gebruik jou vergelyking en bepaal die benaderde $x$-waarde as $y = 25$.

**Oplossing:**

Die antwoord sal afhang van die leerder se vorige antwoord.

$$25 = 0{,}6x + 1$$
$$\therefore 0{,}6x = 24$$
$$\therefore x = \frac{24}{0{,}6} = 40$$

3. Tuberkulose (TB) is 'n longsiekte wat veroorsaak word deur bakterieë wat versprei word deur lug as 'n geïnfekteerde persoon nies of hoes. Medisyne-weerstandige TB ontstaan as pasiënte nie hul medikasie reg gebruik nie. Andile is 'n wetenskaplike wat besig is met 'n studie oor 'n nuwe behandeling vir medisyne-weerstandige TB. Vir sy ondersoek moet hy die TB bakterieë kweek. Hy neem twee bakterieë en plaas dit op 'n plaatjie saam met die nodige voedingstowwe. Hy kontroleer hoe die aantal bakterieë toeneem oor tyd. Kyk na sy data in die spreidingsdiagram hieronder en beantwoord die volgende vrae.



a) Watter tipe funksie sal die beste pas by die data?

**Oplossing:**

Eksponensiële

b) Die vergelyking vir die groei van die bakterieë is $x_n = x_0(1+r)^t$ as $x_0$ die oorspronklike aantal bakterieë is, $r$ is die groeikoers per eenheidstyd in verhouding met 1, $t$ is die tyd in ure, en $x_n$ is die aantal baterieë op 'n gegewe tydstip, $t$. Bepaal die aantal bakterieë wat deur Andile gekweek is na 24 ure as die aantal bakterieë elke uur verdubbel (dit is as die groeikoers 100% per uur is).

**Oplossing:** Daar word vir ons vertel dat $x_0 = 2, t = 24$ en $r = 1$:

$$\begin{aligned} x_{24} &= 2 \times 2^{24} \\ &= 33\ 554\ 432 \end{aligned}$$

4. Marelize is 'n navorser by die Departement van Landbou. Sy het opgelet dat boere van oor die hele land verskillende oes opbrengste het en dit hang af van die streek waar hul geleë is. Sy dink dit het te doen met die klimaat van daardie speisifieke streek. Om hierdie idee te toets, het sy data oor oes opbrengste en gemiddelde temperature in die somer by verskeie boere ingesamel. Bestudeer haar data hieronder en beantwoord die volgende vrae.




a) Identifiseer die tipe funksie wat die beste sal pas by die data.

**Oplossing:**

Kwadraties

b) Marelize bepaal dat die vergelyking van die funksie wat die beste pas by die data $y = -0{,}06x^2 + 2{,}2x - 14$ is. Bepaal die optimale temperature geskik vir die groei van koring en die ooreenstemmende oes opbrengs. Rond jou antwoord af tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

Die vraag vereis dat ons die draaipunt van die funksie moet bepaal. Daar is verskeie maniere om dit te doen; twee word hieronder gedoen:

Die eerste metode is om gebruik te maak van die formule $x = \frac{-b}{2a}$:

- Die eerste stap is om die vergelyking in die vorm: $y = ax^2 + bx + c$ te skryf. Ons vergelyking is alreeds in die vorm, dus kan ons onmiddellik die waardes instel in die formule vir $x$.

$$x = \frac{-b}{2a} = \frac{-2{,}2}{(2 \times -0{,}06)} = 18{,}33$$

- Om $y$ te bepaal, stel ons ons $x$-waarde in die kwadratiese vergelyking:

$$y = -0{,}06(18{,}33^2) + 2{,}2(18{,}33) - 14 = 6{,}17$$

in

'n Ander metode is om differensiasie te gebruik:

- Die eerste stap is om die vergelyking in die vorm: $y = ax^2 + bx + c$ te skryf. Ons vergelyking is alreeds in hierdie vorm, dus kan ons die vergelyking onmiddellik differensieer.

$$y' = -0{,}06(2)x + 2{,}2 = -0{,}12x + 2{,}2$$

- By die draaipunt, $y' = 0$, dus kan ons nou vir $x$ oplos:

$$0 = -0{,}12x + 2{,}2$$
$$\therefore x = \frac{-2{,}2}{-0{,}12} = 18{,}33$$

- Die $x$-waarde kan nou ingestel word in die kwadratiese vergelyking om $y$ te bepaal:

$$y = -0{,}06(18{,}33)^2 + 2{,}2(18{,}33) - 14 = 6{,}17$$

Daarom is die maksimum temperatuur waar koring sal groei $18{,}33°$C en die ooreenstemmende oes opbrengs is $6{,}17$ ton per hektaar.

5. Dr Dandara is 'n wetenskaplike wat 'n geneesmiddel probeer vind vir 'n siekte met 'n $80\%$ sterftesyfer, dit wil sê $80\%$ van die mense wat die siekte kry, sal sterf. Hy weet van 'n plant wat in tradisionele medisyne gebruik word om hierdie siekte te behandel. Hy onttrek die aktiewe bestanddeel van die plant en toets verskillende dosisse (gemeet in milligram) op verskillende groepe pasiënte. Bestudeer die data hieronder en beantwoord die volgende vrae.

| **Dosis (mg)** | 0 | 25 | 50 | 75 | 100 | 125 | 150 | 175 | 200 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Sterftesyfer (%)** | 80 | 73 | 63 | 49 | 42 | 32 | 25 | 11 | 5 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Watter funksie sal die beste pas by die data? Beskryf die passing in terme van sterkte en rigting.

**Oplossing:**

Die data toon 'n sterk, negatiewe lineêre verwantskap.

c) Trek 'n lyn wat die beste pas deur die data en bepaal sy vergelyking.

**Oplossing:**




Die $y$-afsnit is omtrent 80.
Die $x$-afsnit is omtrent 210.
Dus is $m = \frac{\Delta y}{\Delta x} = \frac{80-0}{0-210} = -0{,}38$
Die vergelyking van die lyn wat die beste pas: $y = -0{,}38x + 80$

d) Gebruik jou vergelyking om die dosis te skat vir 'n sterftesyfer van $0\%$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 0 &= -0{,}38x + 80 \\ \therefore x &= \frac{-80}{-0{,}38} = 210{,}53 \text{ mg} \end{aligned}$$

e) Dr Dandara besluit om die geskatte dosis vir 'n sterftesyfer van $0\%$ op 'n groep geïnfekteerde pasiënte te toets en te administreer. Hy vind egter dat daar nog steeds 'n sterftesyfer van $5\%$ is. Noem die statistiese tegniek wat Dr Dandara gebruik om die sterftesyfer van $0\%$ te skat en verduidelik waarom hierdie vergelyking nie die eksperimentele resultate akkuraat kon voorspel nie.

**Oplossing:**

Dr Dandara gebruik **ekstrapolasie** om die dosis te bereken as die sterftesyfer $0\%$ is. Ekstrapolasie kan verkeerde skattings tot gevolg hê as die tendens wat binne die data omvang waargeneem word, nie buite die data omvang aangaan nieff. In hierdie geval lyk dit asof 'n dosis groter as 200 mg nie langer die vergelyking van die funksie wat die peste pas, bevredig nie, dus het ekstrapolasie 'n verkeerde skatting tot gevolg.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 2BTD 1b. 2BTF 1c. 2BTG 1d. 2BTH 1e. 2BTJ 1f. 2BTK
2. 2BTM 3. 2BTN 4. 2BTP 5. 2BTQ

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## Oefening 10 – 3: Kleinste kwadrate regressie analise

1. Bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn deur gebruik te maak van die tabel met data hieronder. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale plekke.

a)

| $x$ | 10 | 4 | 9 | 11 | 11 | 6 | 8 | 18 | 9 | 13 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | 1 | 0 | 6 | 3 | 9 | 5 | 9 | 8 | 7 | 15 |

**Oplossing:**

| $x$ | $y$ | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 10 | 1 | 10 | 100 |
| 4 | 0 | 0 | 16 |
| 9 | 6 | 54 | 81 |
| 11 | 3 | 33 | 121 |
| 11 | 9 | 99 | 121 |
| 6 | 5 | 30 | 36 |
| 8 | 9 | 72 | 64 |
| 18 | 8 | 144 | 324 |
| 9 | 7 | 63 | 81 |
| 13 | 15 | 195 | 169 |
| $\sum = 99$ | $\sum = 63$ | $\sum = 700$ | $\sum = 1113$ |

$$b = \frac{n\sum xy - \sum x \sum y}{n\sum x^2 - \left(\sum x\right)^2} = \frac{10 \times 700 - 99 \times 63}{10 \times 1113 - 99^2} = 0{,}574$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{63}{10} - \frac{0{,}574 \times 99}{10} = 0{,}616$$

$$\therefore \hat{y} = 0{,}62 + 0{,}57x$$

b)

| $x$ | 8 | 12 | 12 | 7 | 6 | 14 | 8 | 14 | 14 | 17 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | $-5$ | 4 | 3 | $-3$ | $-5$ | $-6$ | $-2$ | 0 | $-4$ | 3 |

**Oplossing:**

| $x$ | $y$ | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 8 | $-5$ | $-40$ | 64 |
| 12 | 4 | 48 | 144 |
| 12 | 3 | 36 | 144 |
| 7 | $-3$ | $-21$ | 49 |
| 6 | $-5$ | $-30$ | 36 |
| 14 | $-6$ | $-84$ | 196 |
| 8 | $-2$ | $-16$ | 64 |
| 14 | 0 | 0 | 196 |
| 14 | $-4$ | $-56$ | 196 |
| 17 | 3 | 51 | 289 |
| $\sum = 112$ | $\sum = -15$ | $\sum = -112$ | $\sum = 1378$ |

$$b = \frac{n\sum xy - \sum x \sum y}{n\sum x^2 - \left(\sum x\right)^2} = \frac{10 \times -112 - 112 \times -15}{10 \times -1378 - 112^2} = 0{,}453$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{-15}{10} - \frac{0{,}453 \times 112}{10} = -6{,}574$$

$$\therefore \hat{y} = -6{,}57 + 0{,}45x$$

c)

| $x$ | $-9$ | 3 | 4 | 7 | 13 | 6 | 0 | 8 | 1 | 14 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | 0 | $-12$ | $-10$ | $-14$ | $-31$ | $-32$ | $-41$ | $-52$ | $-51$ | $-63$ |

**Oplossing:**

| $x$ | $y$ | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| $-9$ | 0 | 0 | 81 |
| 3 | $-12$ | $-36$ | 9 |
| 4 | $-10$ | $-40$ | 16 |
| 7 | $-14$ | $-98$ | 49 |
| 13 | $-31$ | $-403$ | 169 |
| 6 | $-32$ | $-192$ | 36 |
| 0 | $-41$ | 0 | 0 |
| 8 | $-52$ | $-416$ | 64 |
| 1 | $-51$ | $-51$ | 1 |
| 14 | $-63$ | $-882$ | 196 |
| $\sum = 47$ | $\sum = -306$ | $\sum = -2118$ | $\sum = 621$ |

$$b = \frac{n\sum xy - \sum x \sum y}{n \sum x^2 - (\sum x)^2} = \frac{10 \times -2118 - 47 \times -306}{10 \times 621 - 47^2} = -1{,}699$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{-306}{10} + \frac{1{,}699 \times 47}{10} = -22{,}6147$$

$$\therefore \hat{y} = -22{,}61 - 1{,}70x$$

2. Gebruik jou sakrekenaar om die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn vir die volgende data versamelings te bepaal:

a)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | 0,16 | 0,32 | 3 | 2,6 | 6,12 | 7,68 | 6,16 | 8,56 | 11,24 | 11,96 |
| $y$ | 5,48 | 10,56 | 13,4 | 15,96 | 15,44 | 16,6 | 17,2 | 22,28 | 22,04 | 24,32 |

**Oplossing:**

$\hat{y} = 9{,}07 + 1{,}26x$

b)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | $-3{,}5$ | 5,5 | 4 | 1 | 5,5 | 5 | 3,5 | 5,5 | 7,5 | 8,5 |
| $y$ | -10 | $-20{,}5$ | $-30{,}5$ | -46 | $-46{,}5$ | $-64{,}5$ | $-67$ | $-76{,}5$ | $-83{,}5$ | -94 |

**Oplossing:**

$\hat{y} = -29{,}09 + -5{,}84x$

c)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | 2,5 | 4,5 | -2 | 9 | 8,5 | 10 | 7,5 | 3 | 8 | 15 |
| $y$ | -2 | 6 | 11 | 11,5 | 17 | 21 | 21 | 30,5 | 32,5 | 33,5 |

**Oplossing:**

$\hat{y} = 9{,}45 + 1{,}33x$

d)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | 7,24 | 8,24 | 5,34 | 1,66 | 0,32 | 11,46 | 9,34 | 14,24 | 12,9 | 12,34 |
| $y$ | $-3{,}2$ | $-18{,}78$ | $-21{,}1$ | $-32$ | $-31{,}2$ | $-53{,}02$ | $-53$ | $-65{,}46$ | $-74{,}8$ | $-80{,}24$ |

**Oplossing:**

$\hat{y} = -12{,}44 + -3{,}71x$

e)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | $-0{,}28$ | 2,32 | 0,12 | 4,64 | 3,08 | 7,92 | 5,08 | 8,96 | 10,28 | 7,12 |
| $y$ | $-6{,}88$ | $-0{,}32$ | 3,68 | 4,8 | 11,68 | 19,2 | 20,96 | 24,96 | 29,28 | 33,28 |

**Oplossing:**

$\hat{y} = -1{,}94 + 3{,}25x$

f)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | 1 | 1,1 | 4,8 | 3,55 | 2,75 | 1,95 | 6,1 | 8,9 | 10,35 | 9,55 |
| $y$ | $-8{,}45$ | $-5{,}95$ | $-4{,}35$ | 0,85 | $-2{,}95$ | $-1{,}8$ | 0,25 | 0,05 | 4,8 | $-3{,}05$ |

**Oplossing:**

$\hat{y} = -5{,}64 + 0{,}72x$

g)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | 1,9 | 1,1 | $-1{,}5$ | 1,3 | 0,95 | 8,25 | 10,6 | 6,2 | 8,1 | 8,65 |
| $y$ | 7 | 8,45 | 0,9 | 0,1 | 2,45 | 4,35 | 2,2 | 1,4 | 0,15 | 2,05 |

**Oplossing:**

$\hat{y} = 3{,}52 + -0{,}13x$

h)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | $-81{,}8$ | 73,1 | 84 | 92,2 | $-69{,}7$ | $-56{,}1$ | 8,8 | 80,9 | 68,4 | $-40{,}4$ |
| $y$ | 10,6 | 16,1 | 3,6 | 4,6 | 11,9 | 18,3 | 16,6 | 17,6 | 17,7 | 24,1 |

**Oplossing:**

$\hat{y} = 14{,}55 + -0{,}03x$

i)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | 2,8 | 7,4 | $-2{,}4$ | 4 | 11,3 | 6,9 | 2,5 | 1,7 | 5,4 | 8,2 |
| $y$ | 12,4 | 13,4 | 15,3 | 15,4 | 16,4 | 19,2 | 21,1 | 19,4 | 21,3 | 25 |

**Oplossing:**

$\hat{y} = 16{,}94 + 0{,}20x$

j)

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $x$ | 5 | 1,2 | 8 | 6 | 7,4 | 7,4 | 6,7 | 8,7 | 12,2 | 14,3 |
| $y$ | $-4{,}2$ | $-13{,}7$ | $-23{,}7$ | $-33{,}5$ | $-43{,}8$ | $-54{,}2$ | $-63{,}9$ | $-73{,}9$ | $-84{,}5$ | $-93{,}5$ |

**Oplossing:**

$\hat{y} = 5{,}14 + -7{,}03x$

3. Bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn vir elke stel data waardes hieronder. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale plekke in die finale antwoord.

a) $n = 10$; $\sum x = 74$; $\sum y = 424$; $\sum xy = 4114{,}51$; $\sum (x^2) = 718{,}86$

**Oplossing:**

$$b = \frac{n\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - \sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i}{n\sum_{i=1}^{n} (x_i)^2 - \left(\sum_{i=1}^{n} x_i\right)^2}$$
$$= \frac{10 \times 4114{,}51 - 74 \times 424}{10 \times 718{,}86 - 74^2} = 5{,}704250847$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{424}{10} - 5{,}704250847 \times \frac{74}{10} = 0{,}188543732$$

$$\therefore \hat{y} = 0{,}19 + 5{,}70x$$

b) $n = 13$; $\bar{x} = 8{,}45$; $\bar{y} = 17{,}83$; $\sum xy = 1879{,}25$; $\sum (x^2) = 855{,}45$

**Oplossing:**

$$\bar{x} = \frac{\sum_{i=1}^{n} (x_i)}{n}$$
$$\therefore \bar{x}n = \sum_{i=1}^{n} (x_i)$$
$$\therefore b = \frac{n\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - (\bar{x}n)(\bar{y}n)}{\sum_{i=1}^{n} y_i n \sum_{i=1}^{n} (x_i)^2 - (\bar{x}n)^2}$$
$$= \frac{13 \times 1879{,}25 - (13 \times 8{,}45) \times (13 \times 17{,}83)}{13 \times 855{,}45 - (13 \times 8{,}45)^2} = 1{,}090584962$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = 17{,}83 - 1{,}090584962 \times 8{,}45 = 8{,}614557071$$

$$\therefore \hat{y} = 8{,}61 + 1{,}09x$$

c) $n = 10$; $\bar{x} = 5{,}77$; $\bar{y} = 17{,}03$; $\overline{xy} = 133{,}817$; $\sigma_x = \pm 3{,}91$
(Wenk: vermenigvuldig die noemer en die teller van die formule vir $b$ met $\frac{1}{n^2}$)

**Oplossing:**

$$Var[x] = \sigma_x^2 = \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i^2}{n} - \bar{x}^2 \text{ (bewys onder die oplossing)}$$

$$\bar{x} = \frac{\sum_{i=1}^{n}(x_i)}{n}$$

$$\therefore b \times \frac{\frac{1}{n^2}}{\frac{1}{n^2}} = \frac{\frac{\sum_{i=1}^{n} x_i y_i}{n} - \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i}{n^2}}{\frac{\sum_{i=1}^{n} {x_i}^2}{n} - \frac{\left(\sum_{i=1}^{n} x_i\right)^2}{n^2}} = \frac{\overline{xy} - \bar{x}\bar{y}}{\frac{\sum_{i=1}^{n} {x_i}^2}{n} - \bar{x}^2} = \frac{\overline{xy} - \bar{x}\bar{y}}{Var[x]}$$

$$= \frac{133{,}817 - (5{,}77 \times 17{,}03)}{3{,}91^2} = 2{,}325593108$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = 17{,}03 - 2{,}325593108 \times 5{,}77 = 3{,}611327767$$

$$\therefore \hat{y} = 3{,}61 + 2{,}33x$$

Benodig om te bewys: $Var[x] = \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i^2}{n} - \bar{x}^2$

$$Var[x] = \frac{\sum_{i=1}^{n}(x_i - \bar{x})^2}{n} \text{ (van die formule)}$$

$$= \frac{\sum_{i=1}^{n}(x_i^2 - 2x_i\bar{x} - \bar{x}^2)}{n}$$

$$= \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i^2}{n} - 2\bar{x}\frac{\sum_{i=1}^{n} x_i}{n} + \frac{\sum_{i=1}^{n} \bar{x}^2}{n}$$

$$= \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i^2}{n} - 2\bar{x}^2 + \frac{\not{n}\bar{x}^2}{\not{n}}$$

$$= \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i^2}{n} - \bar{x}^2$$

4. Die tabel hieronder toon die gemiddelde onderhoudskoste in rand van 'n sekere model motor teenoor die ouderdom van die motor in jare.

| **Ouderdom ($x$)** | 1 | 3 | 5 | 6 | 8 | 9 | 10 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Koste ($y$)** | 1000 | 1500 | 1600 | 1800 | 2000 | 2400 | 2600 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Voltooi die tabel hieronder, vul die totale van elke kolom in die laaste ry in:

| **Ouderdom** ($x$) | **Koste** ($y$) | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 1 | 1000 | | |
| 3 | 1500 | | |
| 5 | 1600 | | |
| 6 | 1800 | | |
| 8 | 2000 | | |
| 9 | 2400 | | |
| 10 | 2600 | | |
| $\sum = \ldots$ | $\sum = \ldots$ | $\sum = \ldots$ | $\sum = \ldots$ |

**Oplossing:**

| **Ouderdom** ($x$) | **Koste** ($y$) | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 1 | 1000 | 1000 | 1 |
| 3 | 1500 | 4500 | 9 |
| 5 | 1600 | 8000 | 25 |
| 6 | 1800 | 10 800 | 36 |
| 8 | 2000 | 16 000 | 64 |
| 9 | 2400 | 21 600 | 81 |
| 10 | 2600 | 26 000 | 100 |
| $\sum = 42$ | $\sum = 12\ 900$ | $\sum = 87\ 900$ | $\sum = 316$ |

c) Gebruik jou tabel en bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$b = \frac{n\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - \sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i}{n\sum_{i=1}^{n}(x_i)^2 - \left(\sum_{i=1}^{n} x_i\right)^2}$$
$$= \frac{7 \times 87\ 900 - 42 \times 12\ 900}{7 \times 326 - 42^2} = 164{,}0625$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{12\ 900}{7} - 164{,}0625 \times \frac{42}{7} = 858{,}48$$

$$\therefore \hat{y} = 858{,}48 + 164{,}06x$$

d) Gebruik jou vergelyking om te voorspel wat die koste gaan wees om 'n 15 jaar oue model motor te onderhou.

**Oplossing:**

$$y = 858{,}48 + 164{,}06(15) = \text{R } 3319{,}42$$

e) Gebruik jou vergelyking om te voorspel wat die ouderdom van die motor sal wees in die jaar as die totaal van die onderhoudskoste vir die eeste keer meer as R 3000 word.

**Oplossing:**

$$3000 = 858{,}48 + 164{,}06x$$
$$2141{,}52 = 164{,}06x$$
$$x = \frac{2141{,}52}{164{,}06} = 13{,}05$$

Dus sal die onderhoudskoste vir die eerste keer die bedrag van R 3000 oorskrei as die motor 13 jaar oud is.

5. Juf. Colly het altyd volgehou dat daar 'n verwantskap is tussen 'n leerders se vermoë om die taal van onderrig te verstaan en hulle punte in Wiskunde. Omdat sy Wiskunde onderrig in Engels, het sy besluit om leerders se Wiskunde punte en Engels punte met mekaar te vergelyk om sodoende die verwantskap tussen die twee punte te ondersoek. 'n Steekproef van haar data word hieronder in die tabel getoon:

| Engels % ($x$) | 28 | 33 | 30 | 45 | 45 | 55 | 55 | 65 | 70 | 76 | 65 | 85 | 90 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Wiskunde % ($y$) | 35 | 36 | 34 | 45 | 50 | 40 | 60 | 50 | 65 | 85 | 70 | 80 | 90 |

a) Voltooi die tabel hieronder, vul die totale van elke kolom in die laaste ry in:

| Engels % ($x$) | Wiskunde % ($y$) | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 28 | 35 | | |
| 33 | 36 | | |
| 30 | 34 | | |
| 45 | 45 | | |
| 45 | 50 | | |
| 55 | 40 | | |
| 65 | 50 | | |
| 70 | 65 | | |
| 76 | 85 | | |
| 65 | 70 | | |
| 85 | 80 | | |
| 90 | 90 | | |
| $\sum = \ldots$ | $\sum = \ldots$ | $\sum = \ldots$ | $\sum = \ldots$ |

**Oplossing:**

| Engels % ($x$) | Wiskunde % ($y$) | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 28 | 35 | 980 | 784 |
| 33 | 36 | 1188 | 1089 |
| 30 | 34 | 1020 | 900 |
| 45 | 45 | 2025 | 2025 |
| 45 | 50 | 2250 | 2025 |
| 55 | 40 | 2200 | 3025 |
| 65 | 50 | 3250 | 4225 |
| 70 | 65 | 4550 | 4900 |
| 76 | 85 | 6460 | 5776 |
| 65 | 70 | 4550 | 4225 |
| 85 | 80 | 6800 | 7225 |
| 90 | 90 | 8100 | 8100 |
| $\sum = 742$ | $\sum = 740$ | $\sum = 46\,673$ | $\sum = 47\,324$ |

b) Gebruik jou tabel en bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$b = \frac{n\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - \sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i}{n\sum_{i=1}^{n}(x_i)^2 - \left(\sum_{i=1}^{n} x_i\right)^2}$$
$$= \frac{13 \times 46\,673 - 742 \times 740}{13 \times 47\,324 - 742^2} = 0{,}8920461577$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{740}{13} - 0{,}8920461577 \times \frac{742}{13} = 6{,}007827002$$

$$\therefore \hat{y} = 6{,}01 + 0{,}89x$$

c) Gebruik jou vergelyking om die Wiskunde punt van 'n leerder wat $50\%$ vir Engels gekry het te skat, korrek tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$y = 6{,}01 + 0{,}89(50) = 50{,}51\%$$

d) Gebruik jou vergelyking om te voorspel wat die Engels punt van 'n leerder is wat $75\%$ vir Wiskunde gekry het, korrek tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 75 &= 6{,}01 + 0{,}89x \\ 68{,}99 &= 0{,}89x \\ x &= \frac{68{,}99}{0{,}89} = 77{,}52\% \end{aligned}$$

6. Lengte van voete en hoogtes van studente word in die tabel hieronder gegee.

| Hoogte (cm) | 170 | 163 | 131 | 181 | 146 | 134 | 166 | 172 | 185 | 153 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Lengte van voete (cm) | 27 | 23 | 20 | 28 | 22 | 20 | 24 | 26 | 29 | 22 |

a) Gebruik die voetlengte as jou $x$-veranderlike en teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Identifiseer en beskryf enige tendense wat in die spreidiagram aangetoon word.

**Oplossing:**

Sterk (of redelik sterk), positiewe, lineêre tendens

c) Bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn deur die formules te gebruik en trek dan die lyn op jou grafiek. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale plekke in jou finale antwoord.

**Oplossing:**

| **Voetlengte ($x$)** | **Lengte ($y$)** | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 27 | 170 | 4590 | 729 |
| 23 | 163 | 3749 | 529 |
| 20 | 131 | 2620 | 400 |
| 28 | 181 | 5068 | 784 |
| 22 | 146 | 3212 | 484 |
| 20 | 134 | 2680 | 400 |
| 24 | 166 | 3984 | 576 |
| 26 | 172 | 4472 | 676 |
| 29 | 185 | 5365 | 841 |
| 22 | 153 | 3366 | 484 |
| $\sum = 241$ | $\sum = 1601$ | $\sum = 39\,106$ | $\sum = 5903$ |

$$b = \frac{n\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - \sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i}{n\sum_{i=1}^{n}(x_i)^2 - \left(\sum_{i=1}^{n} x_i\right)^2}$$
$$= \frac{10 \times 39\,106 - 241 \times 1601}{10 \times 5903 - 241^2} = 5{,}49947313$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{1601}{10} - 5{,}49947313 \times \frac{241}{10} = 27{,}56269575$$

$$\therefore \hat{y} = 27{,}56 + 5{,}50x$$




d) Bevestig jou resultate deur die kleinste kwadrate regressielyn te bereken met behulp van 'n sakrekenaar.

**Oplossing:** Die antwoord behoort dieselfde te wees as c).

e) Gebruik jou vergelyking om die lengte van 'n student met 'n voetlengte van 21,6 cm te voorspel.

**Oplossing:**

$$y = 27{,}56 + 5{,}5(21{,}6) = 146{,}36 \text{ cm}$$

f) Gebruik jou vergelyking om die voetlengte van 'n student met lengte 190 cm , korrek tot twee desimale syfers, te voorspel.

**Oplossing:**

$$190 = 5{,}5x + 27{,}56$$
$$\therefore x = \frac{162{,}44}{5{,}5} = 29{,}53 \text{ cm}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 2BTS  1b. 2BTT  1c. 2BTV  2a. 2BTW  2b. 2BTX  2c. 2BTY
2d. 2BTZ  2e. 2BV2  2f. 2BV3  2g. 2BV4  2h. 2BV5  2i. 2BV6
2j. 2BV7  3a. 2BV8  3b. 2BV9  3c. 2BVB  4. 2BVC  5. 2BVD
6. 2BVF

 **www.everythingmaths.co.za**   **m.everythingmaths.co.za**

NB. Verwys na die vyfde punt aan die begin van die hoofstuk in verband met die formule vir die korrelasiekoëffisiënt.

**Oefening 10 – 4: Korrelasiekoëffiënt**

1. Bepaal die korrelasiekoëffiënt vir die volgende data stelle met die hand en lewer kommentaar op die sterkte en rigting van die korrelasie. Rond jou antwoorde af tot twee desimale syfers.

a)

| $x$ | 5 | 8 | 13 | 10 | 14 | 15 | 17 | 12 | 18 | 13 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | 5 | 8 | 3 | 8 | 7 | 5 | 3 | $-1$ | 4 | $-1$ |

**Oplossing:**

| $x$ | $y$ | $xy$ | $x^2$ | $x-\bar{x}^2$ | $y-\bar{y}^2$ |
|---|---|---|---|---|---|
| 5 | 5 | 25 | 25 | 56,25 | 0,81 |
| 8 | 8 | 64 | 64 | 20,25 | 15,21 |
| 13 | 3 | 39 | 169 | 0,25 | 1,21 |
| 10 | 8 | 80 | 100 | 6,25 | 15,21 |
| 14 | 7 | 98 | 196 | 2,25 | 8,41 |
| 15 | 5 | 75 | 225 | 6,25 | 0,81 |
| 17 | 3 | 51 | 289 | 20,25 | 1,21 |
| 12 | $-1$ | $-12$ | 144 | 0,25 | 26,01 |
| 18 | 4 | 72 | 324 | 30,25 | 0,01 |
| 13 | $-1$ | $-13$ | 169 | 0,25 | 26,01 |
| $\sum =$ 125 | $\sum =$ 41 | $\sum =$ 479 | $\sum =$ 1705 | $\sum =$ 142,5 | $\sum =$ 94,9 |

$$r = b\frac{\sigma_x}{\sigma_y}$$

$$b = \frac{n\sum xy - \sum x \sum y}{n\sum x^2 - \left(\sum x\right)^2} = \frac{10 \times 479 - 125 \times 41}{10 \times 1705 - 125^2} = -0{,}235$$

$$\sigma_x = \sqrt{\frac{\sum (x-\bar{x})^2}{n}} = \sqrt{\frac{142{,}5}{10}} = \sqrt{14{,}25} = \pm 3{,}775$$

$$\sigma_y = \sqrt{\frac{\sum (y-\bar{y})^2}{n}} = \sqrt{\frac{94{,}9}{10}} = \sqrt{9{,}49} = \pm 3{,}081$$

$$\therefore r = -0{,}235 \times \frac{3{,}775}{3{,}081}$$

$$= -0{,}29$$

Dus is die korrelasie tussen $x$ en $y$ negatief maar swak.

b)

| $x$ | 7 | 3 | 11 | 7 | 7 | 6 | 9 | 12 | 10 | 15 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | 13 | 23 | 32 | 45 | 50 | 55 | 67 | 69 | 85 | 90 |

**Oplossing:**

| $x$ | $y$ | $xy$ | $x^2$ | $x-\bar{x}^2$ | $y-\bar{y}^2$ |
|---|---|---|---|---|---|
| 7 | 13 | 91 | 49 | 2,89 | 1592,01 |
| 3 | 23 | 69 | 9 | 32,49 | 894,01 |
| 11 | 32 | 352 | 121 | 5,29 | 436,81 |
| 7 | 45 | 315 | 49 | 2,89 | 62,41 |
| 7 | 50 | 350 | 49 | 2,89 | 8,41 |
| 6 | 55 | 330 | 36 | 7,29 | 4,41 |
| 9 | 67 | 603 | 81 | 0,09 | 198,81 |
| 12 | 69 | 828 | 144 | 10,89 | 259,21 |
| 10 | 85 | 850 | 100 | 1,69 | 1030,41 |
| 15 | 90 | 1350 | 225 | 39,69 | 1376,41 |
| $\sum =$ 87 | $\sum =$ 529 | $\sum =$ 5138 | $\sum =$ 863 | $\sum =$ 106,1 | $\sum =$ 5862,9 |

$$r = b\frac{\sigma_x}{\sigma_y}$$
$$b = \frac{n\sum xy - \sum x \sum y}{n\sum x^2 - (\sum x)^2} = \frac{10 \times 5138 - 87 \times 529}{10 \times 863 - 87^2} = 5{,}049$$
$$\sigma_x = \sqrt{\frac{\sum (x-\bar{x})^2}{n}} = \sqrt{\frac{106{,}1}{10}} = \sqrt{10{,}61} = \pm 3{,}26$$
$$\sigma_y = \sqrt{\frac{\sum (y-\bar{y})^2}{n}} = \sqrt{\frac{5862{,}9}{10}} = \sqrt{586{,}29} = \pm 24{,}21$$
$$\therefore r = 5{,}049 \times \frac{3{,}26}{24{,}21}$$
$$= 0{,}68$$

Dus is die korrelasie tussen $x$ en $y$ positief en middelmatig.

c)

| $x$ | 3 | 10 | 7 | 6 | 11 | 16 | 17 | 15 | 17 | 20 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | 6 | 24 | 30 | 38 | 53 | 56 | 65 | 75 | 91 | 103 |

**Oplossing:**

| $x$ | $y$ | $xy$ | $x^2$ | $x-\bar{x}^2$ | $y-\bar{y}^2$ |
|---|---|---|---|---|---|
| 3 | 6 | 18 | 9 | 84,64 | 2313,61 |
| 10 | 24 | 240 | 100 | 4,84 | 906,01 |
| 7 | 30 | 210 | 49 | 27,04 | 580,81 |
| 6 | 38 | 228 | 36 | 38,44 | 259,21 |
| 11 | 53 | 583 | 121 | 1,44 | 1,21 |
| 16 | 56 | 896 | 256 | 14,44 | 3,61 |
| 17 | 65 | 1105 | 289 | 23,04 | 118,81 |
| 15 | 75 | 1125 | 225 | 7,84 | 436,81 |
| 17 | 91 | 1547 | 289 | 23,04 | 1361,61 |
| 20 | 103 | 2060 | 400 | 60,84 | 2391,21 |
| $\sum =$ 122 | $\sum =$ 541 | $\sum =$ 8012 | $\sum =$ 1774 | $\sum =$ 285,6 | $\sum =$ 8372,9 |

$$r = b\frac{\sigma_x}{\sigma_y}$$
$$b = \frac{n\sum xy - \sum x \sum y}{n\sum x^2 - (\sum x)^2} = \frac{10 \times 8012 - 122 \times 541}{10 \times 1774 - 122^2} = 4{,}943$$
$$\sigma_x = \sqrt{\frac{\sum (x-\bar{x})^2}{n}} = \sqrt{\frac{285{,}6}{10}} = \sqrt{28{,}56} = \pm 5{,}344$$
$$\sigma_y = \sqrt{\frac{\sum (y-\bar{y})^2}{n}} = \sqrt{\frac{8372{,}9}{10}} = \sqrt{837{,}29} = \pm 28{,}936$$
$$\therefore r = 4{,}943 \times \frac{5{,}344}{28{,}936}$$
$$= 0{,}91$$

Dus is die korrelasie tussen $x$ en $y$ positief en baie sterk.

2. Deur jou sakrekenaar te gebruik, bereken die waarde van die korrelasiekoëffisiënt, tot twee desimale syfers, vir die volgende data stelle en beskryf die sterkte en rigting van die korrelasie.

a)

| $x$ | 0,1 | 0,8 | 1,2 | 3,4 | 6,5 | 3,9 | 6,4 | 7,4 | 9,9 | 8,5 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | −5,1 | −10 | −17,3 | −24,9 | −31,9 | −38,6 | −42 | −55 | −62 | −64,8 |

**Oplossing:**

$r = -0{,}95$, negatief, baie sterk

b)

| $x$ | −26 | −34 | −51 | −14 | 50 | −57 | −11 | −10 | 36 | −35 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | −66 | −10 | −26 | −51 | −58 | −56 | 45 | −142 | −149 | −30 |

**Oplossing:**

$r = -0{,}40$, negatief, swak

c)

| $x$ | 101 | −398 | 103 | 204 | 105 | 606 | 807 | −992 | 609 | −790 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | −300 | 98 | −704 | −906 | −8 | 690 | −12 | 686 | 984 | −18 |

**Oplossing:**
$r = 0{,}00$, geen korrelasie

d)

| $x$ | 101 | 82 | −7 | −6 | 45 | −94 | −23 | 78 | −11 | 0 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | 111 | −74 | 21 | 106 | 51 | 26 | 21 | 86 | −29 | 66 |

**Oplossing:**
$r = 0{,}14$, positief, baie swak

e)

| $x$ | −3 | 5 | −4 | 0 | −2 | 9 | 10 | 11 | 17 | 9 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $y$ | 24 | 18 | 21 | 30 | 31 | 39 | 48 | 59 | 56 | 54 |

**Oplossing:**
$r = 0{,}83$, positief, sterk

3. Bereken en beskryf die rigting en sterkte van $r$ vir elkeen van die stel data waardes hieronder. Rond alle $r$-waardes af tot twee desimale syfers.

   a) $b = -1{,}88$; $\sigma_x^2 = 48{,}62$; $\sigma_y^2 = 736{,}54$.
   **Oplossing:**

$$r = -1{,}88 \times \sqrt{\frac{48{,}62}{736{,}54}} = -0{,}48$$

   b) $a = 32{,}19$; $x = 4{,}3$; $\bar{y} = 36{,}6$; $\sum_{i=1}^{n}(x_i - \bar{x})^2 = 620{,}1$; $\sum_{i=1}^{n}(y_i - \bar{y})^2 = 2636{,}4$.
   **Oplossing:**

$$a = \bar{y} - b\bar{x}$$
$$\therefore b = \frac{\hat{y} - a}{x} = \frac{36{,}6 - 32{,}19}{4{,}3} = 1{,}03$$
$$\therefore r = 1{,}03 \times \sqrt{\frac{620{,}1}{2636{,}4}} = 0{,}50$$

4. Die Aardrykskunde onderwyser, Mnr Chadwick, het onderstaande data stel aan sy klas gegee om die konsep te illustreer dat gemiddelde temperatuur afhang van hoe ver 'n plek van die ewenaar af is ( bekend as die breedtegraad). Daar is 90 grade tussen die ewenaar en die noordpool. Die ewenaar word gedefinieer as 0 grade. Ondersoek onderstaande data stel en beantwoord die daaropvolgende vrae.

| **Stad** | **Grade N ($x$)** | **Gemiddelde temp. ($y$)** | $xy$ | $x^2$ | $(x-\bar{x})^2$ | $(y-\bar{y})^2$ |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Kaïro | 43 | 22 | | | | |
| Berlyn | 53 | 19 | | | | |
| Londen | 40 | 18 | | | | |
| Lagos | 6 | 32 | | | | |
| Jerusalem | 31 | 23 | | | | |
| Madrid | 40 | 28 | | | | |
| Brussels | 51 | 18 | | | | |
| Istanbul | 39 | 23 | | | | |
| Boston | 43 | 23 | | | | |
| Montreal | 45 | 22 | | | | |
| **Totaal:** | | | | | | |

   a) Kopieer en voltooi die tabel.
   **Oplossing:**

| **Stad** | **°N ($x$)** | **Gem.temp. ($y$)** | $xy$ | $x^2$ | $(x-\bar{x})^2$ | $(y-\bar{y})^2$ |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Kaïro | 43 | 22 | 946 | 1849 | 15,21 | 0,64 |
| Berlyn | 53 | 19 | 1007 | 2809 | 193,21 | 14,44 |
| Londen | 40 | 18 | 720 | 1600 | 0,81 | 23,04 |
| Lagos | 6 | 32 | 192 | 36 | 1095,61 | 84,64 |
| Jerusalem | 31 | 23 | 713 | 961 | 65,61 | 0,04 |
| Madrid | 40 | 28 | 1120 | 1600 | 0,81 | 27,04 |
| Brussels | 51 | 18 | 918 | 2601 | 141,61 | 23,04 |
| Istanbul | 39 | 23 | 897 | 1521 | 0,01 | 0,04 |
| Boston | 43 | 23 | 989 | 1849 | 15,21 | 0,04 |
| Montreal | 45 | 22 | 990 | 2025 | 34,81 | 0,64 |
| **Totaal:** | 391 | 228 | 8492 | 16 851 | 1562,9 | 173,6 |

b) Deur van jou tabel gebruik te maak, bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn. Rond $a$ en $b$ tot twee desimale syfers af in jou finale antwoord.

**Oplossing:**

$$b = \frac{n\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - \sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i}{n\sum_{i=1}^{n} (x_i)^2 - \left(\sum_{i=1}^{n} x_i\right)^2}$$
$$= \frac{10 \times 8492 - 391 \times 228}{10 \times 16\,851 - 391^2} = -0{,}2705227462$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{228}{10} - -0{,}2705227462 \times \frac{391}{10} = 33{,}37743938$$

$$\therefore \hat{y} = 33{,}38 - 0{,}27x$$

c) Gebruik jou sakrekenaar om jou vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn te bevestig.

**Oplossing:**

Antwoord behoort soos bostaande te lyk.

d) Deur van jou tabel gebruik te maak, bereken die waarde van die korrelasiekoëffisiënt tot twee desimale syfers.

**Oplossing:**

$$r = b\left(\frac{\sigma_x}{\sigma_y}\right)$$
$$= -0{,}27\left(\frac{\sqrt{\frac{1562{,}9}{10}}}{\sqrt{\frac{173{,}6}{10}}}\right)$$
$$= -0{,}81$$

e) Wat kan jy aflei omtrent die verwantskap tussen hoe ver noord 'n stad is en sy gemiddelde temperatuur?

**Oplossing:**

Daar is 'n sterk negatiewe, lineêre korrelasie tussen hoe ver noord 'n stad is (breedtegraad) en gemiddelde temperatuur.

f) Maak 'n benaderde skatting van die breedtegraad van Parys as dit 'n gemiddelde temperatuur van 25°C het.

**Oplossing:**

$$25 = 33{,}38 + -0{,}27(x)$$
$$\therefore x = \frac{25 - 33{,}38}{-0{,}27}$$
$$= 31{,}04 \text{ grade Nord}$$

5. 'n Taxi bestuurder het die aantal kilometer wat sy taxi afgelê het per rit en sy brandstofkoste per kilometer in rand , aangeteken. Ondersoek die tabel van sy data hieronder en beantwoord die daaropvolgende vrae.

| **Afstand ($x$)** | 3 | 5 | 7 | 9 | 11 | 13 | 15 | 17 | 20 | 25 | 30 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Koste ($y$)** | 2,8 | 2,5 | 2,46 | 2,42 | 2,4 | 2,36 | 2,32 | 2,3 | 2,25 | 2,22 | 2 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Gebruik jou sakrekenaar om die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn te bepaal en teken hierdie lyn op jou spreidiagram. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale syfers in jou finale antwoord.

**Oplossing:**

$$\hat{y} = 2{,}67 + -0{,}02x$$




c) Gebruik jou sakrekenaar om die korrelasiekoëffisiënt tot twee desimale plekke te bepaal.

**Oplossing:**

$r = -0{,}92$

d) Beskryf die verwantskap tussen die afstand afgelê per rit en die brandstofkoste per kilometer.

**Oplossing:**

Daar is 'n baie sterk, negatiewe, lineêre verwantskap tussen afstand afgelê per rit en die brandstofkoste per kilometer.

e) Voorspel die afstand afgelê as die koste per kilometer R 1,75 is.

**Oplossing:**

$$1{,}75 = 2{,}67 - 0{,}02x$$
$$\therefore x = \frac{1{,}75 - 2{,}67}{-0{,}02} = 46 \text{ km}$$

6. Die tyd, in sekondes, om 'n taak te voltooi en die aantal foute gemaak in die taak is aangeteken vir 'n monster van 10 primêre skool leerders. Die data word voorgestel in onderstaande tabel. [Aangepas van NKV Vraestel 3 Feb-Maart 2013]

| **Tyd geneem om taak te voltooi (in sekondes)** | 23 | 21 | 19 | 9 | 15 | 22 | 17 | 14 | 21 | 18 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Aantal foute gemaak** | 2 | 4 | 5 | 9 | 7 | 3 | 7 | 8 | 3 | 5 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Wat is die invloed van meer tyd geneem om die taak te voltooi op die aantal foute gemaak?

**Oplossing:**

Wanneer meer tyd geneem word om die taak te voltooi, maak die leerders minder foute.

**OF**

Wanneer minder tyd geneem word om die taak te votooi, maak die leerders meer foute.

c) Bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn en teken hierdie lyn op jou spreidiagram. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale syfers in jou finale antwoord.

**Oplossing:**

$$a = 14{,}71$$
$$b = -0{,}53$$
$$\hat{y} = 14{,}71 - 0{,}53x$$




d) Bepaal die korrelasiekoëffisiënt tot twee desimale syfers.

**Oplossing:**

$r = -0{,}96$

e) Voorspel die aantal foute wat gemaak sal word deur 'n leerder wat 13 sekondes neem om die taak te voltooi.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\hat{y} &= 14{,}71 - 0{,}53(13)\\ &\approx 7{,}82\\ &\approx 8\end{aligned}$$

f) Lewer kommentaar op die sterkte van die verwantskap tussen die veranderlikes.

**Oplossing:**

Daar is 'n sterk negatiewe verwantskap tussen die veranderlikes.

7. 'n Platemaatskappy ondersoek die verwantskap tussen die aantal kere wat 'n CD gespeel word op 'n nasionale radiostasie en die nasionale verkope van dieselfde CD gedurende die volgende week. Die data hieronder is versamel vir 'n ewekansige steekproef van 10 CD's. Die verkoopsyfers is afgerond tot die naaste 50. [NKV Vraestel 3 November 2012]

| **Aantal kere wat CD gespeel is** | 47 | 34 | 40 | 34 | 33 | 50 | 28 | 53 | 25 | 46 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Weeklikse verkope van die CD** | 3950 | 2500 | 3700 | 2800 | 2900 | 3750 | 2300 | 4400 | 2200 | 3400 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn.

**Oplossing:**

$$a = 293{,}06$$
$$b = 74{,}28$$
$$\hat{y} = 293{,}06 + 74{,}28x$$

c) Bereken die korrelasiekoëffisiënt.

**Oplossing:**

$r = 0{,}95$

d) Voorspel, korrek tot die naaste $50$, die weeklikse verkope vir 'n CD wat $45$ keer gespeel is op die radiostasie in die vorige week.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} \hat{y} &= 293{,}06 + 74{,}28(45) \\ &= 3635{,}66 \\ &\approx 3650 \text{ (tot die naaste 50)} \end{aligned}$$

e) Lewer kommentaar op die sterkte van die verwantskap tussen die veranderlikes.

**Oplossing:**

Daar is 'n baie sterk positiewe verwantskap tussen die aantal kere wat 'n CD gespeel is en die verkope van die CD in die volgende week.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1a. 2BVH 1b. 2BVJ 1c. 2BVK 2a. 2BVM 2b. 2BVN 2c. 2BVP
2d. 2BVQ 2e. 2BVR 3a. 2BVS 3b. 2BVT 4. 2BVV 5. 2BVW
6. 2BVX 7. 2BVY

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

**Oefening 10 – 5: Einde van hoofstuk oefeninge**

1. Die aantal SMS boodskappe, gestuur deur 'n groep tieners, is aangeteken oor 'n tydperk van 'n week. Daar is gevind dat die data normaal versprei is met 'n gemiddelde van 140 boodskappe en 'n standaardafwyking van 12 boodskappe. [NKV Vraestel 3 Feb-Maart 2012]




Beantwoord die volgende vrae met verwysing na die informasie wat gegee is in die grafiek:

a) Watter persentasie tieners het minder as 128 boodskappe gestuur?

**Oplossing:**

$140 - 12 = 128$

128 is 1 standaardafwyking na die linkerkant van die gemiddelde, daarom is die persentasie tieners wat minder as 128 boodskappe gestuur het:

$50\% - 34\% = 16\%$

b) Watter persentasie tieners het tussen 116 en 152 boodskappe gestuur ?

**Oplossing:**

116 minute is 2 standaardafwykings van die gemiddelde af, dus $47{,}5\%$.

152 minute is 1 standaardafwyking van die gemiddelde af, dus $34\%$.

Persentasie tieners wat tussen 116 en 152 boodskappe gestuur het $= 47{,}5\% + 34\% = 81{,}5\%$

2. 'n Maatskappy vervaardig lekkers deur gebruik te maak van 'n masjien wat werk vir 'n paar uur per dag. Die aantal ure wat die masjien werk en die hoeveelheid lekkers vervaardig, word aangeteken.

| Masjien ure | Lekkers vervaardig |
|---|---|
| 3,80 | 275 |
| 4,23 | 287 |
| 4,37 | 291 |
| 4,10 | 281 |
| 4,17 | 286 |

Bepaal die lineêre regressie vergelyking van die data en skat die masjien ure wat nodig is om 300 lekkers te vervaardig.

**Oplossing:**

Deur die gebruik van 'n sakrekenaar, is die vergelyking:

$$\hat{y} = 165{,}70 + 28{,}62x$$

Dus, die geskatte aantal masjien ure nodig om 300 lekkers te vervaardig is:

$$300 = 165{,}70 + 28{,}62x$$
$$\therefore x = \frac{300 - 165{,}7}{28{,}62} = 4{,}69 \text{ masjien ure}$$

3. Die winste van 'n nuwe winkel is aangeteken vir die eerste 6 maande. Die eienaar wil sy toekomstige verkope voorspel. Die wins, per maand, was sover R 90 000; R 93 000; R 99 500; R 102 000; R 101 300; R 109 000.

   a) Bereken die lineêre regressie funksie vir die data, deur profyt te gebruik as jou $y$-veranderlike. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale syfers.

   **Oplossing:**

$$\hat{y} = 86\ 893{,}33 + 3497{,}14x$$

   b) Gee 'n benaderde skatting vir die volgende twee maande.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} \text{Wins sewende maand } &= 86\ 893{,}33 + 3497{,}14(7) = \text{R } 111\ 373{,}31 \\ \text{Wins agste maand } &= 86\ 893{,}33 + 3497{,}14(8) = \text{R } 114\ 870{,}45 \end{aligned}$$

   c) Die eienaar wil 'n profyt van R 130 000 maak. Skat hoeveel maande dit sal neem.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} 130\ 000 &= 86\ 893{,}33 + 3497{,}14x \\ \therefore x &= \frac{130\ 000 - 86\ 893{,}33}{3497{,}14} = 12{,}33 \end{aligned}$$

   Dit sal 13 maande maande neem om 'n profyt van R 130 000 te maak.

4. 'n Kitskos maatskappy vervaardig hamburgers. Die aantal hamburgers vervaardig en die koste word aangeteken vir 'n week.

| **Hamburgers vervaardig** | **Koste** |
|---|---|
| 495 | R 2382 |
| 550 | R 2442 |
| 515 | R 2484 |
| 500 | R 2400 |
| 480 | R 2370 |
| 530 | R 2448 |
| 585 | R 2805 |

   a) Bepaal die lineêre regressie funksie wat die beste by die data pas. Gebruik hamburgers vervaardig as jou $x$-veranderlike en rond $a$ en $b$ af tot twee desimale syfers.

   **Oplossing:**

   $\hat{y} = 601{,}28 + 3{,}59x$

   b) Bereken die waarde van die korrelasiekoëffisiënt, korrek tot twee desimale syfers, en lewer kommentaar op die sterkte en rigting van die korrelasie.

   **Oplossing:**

   $r = 0{,}86$

   Daar is 'n sterk, positiewe, lineêre korrelasie.

   c) As die totale koste per dag R 2500 is, skat die aantal hamburgers vervaardig. Rond jou antwoord af tot die naaste heelgetal.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} 2500 &= 601{,}28 + 3{,}59x \\ \therefore x &= \frac{2500 - 601{,}28}{3.59} = 528{,}89 \end{aligned}$$

   Dus is 528 burgers vervaardig.

   d) Wat is die koste van 490 hamburgers?

   **Oplossing:**

$$y = 601{,}28 + 3{,}59(490) = \text{R } 2360{,}38$$

5. 'n Data stel in verband met 'n ondersoek in biseps lengte en lengte van studente is aangeteken in die tabel hieronder. Beantwoord die daaropvolgende vrae:

| Lengte van regter biseps (cm) | Hoogte (cm) |
|---|---|
| 25,5 | 163,3 |
| 26,1 | 164,9 |
| 23,7 | 165,5 |
| 26,4 | 173,7 |
| 27,5 | 174,4 |
| 24 | 156 |
| 22,6 | 155,3 |
| 27,1 | 169,3 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data stel.

**Oplossing:**




b) Bepaal vergelyking van die regressielyn.

**Oplossing:**

$\hat{y} = 77{,}32 + 3{,}47x$

c) Skets die regressielyn op die grafiek.

**Oplossing:**




d) Bereken die korrelasiekoëffisiënt $r$.

**Oplossing:**

$r = 0{,}85$

e) Watter gevolgtrekking kan jy maak met betrekking tot die verwantskap tussen die lengte van die regter biseps en die lengte van die studente in die data stel?

**Oplossing:**

Die lengte van die regter biseps en die lengte van die studente het 'n sterk, positiewe lineêre verwantskap.

6. 'n Klas het twee toetse geskryf en die onderskeie toetspunte is aangeteken in die tabel hieronder. Volpunte vir die eerste toets was $50$, en die tweede toets het uit $30$ getel.

| **Leerder** | **Toets 1** | **Toets 2** |
|---|---|---|
| | (Volpunte: $50$) | (Volpunte: $30$) |
| $1$ | $42$ | $25$ |
| $2$ | $32$ | $19$ |
| $3$ | $31$ | $20$ |
| $4$ | $42$ | $26$ |
| $5$ | $35$ | $23$ |
| $6$ | $23$ | $14$ |
| $7$ | $43$ | $24$ |
| $8$ | $23$ | $12$ |
| $9$ | $24$ | $14$ |
| $10$ | $15$ | $10$ |
| $11$ | $19$ | $11$ |
| $12$ | $13$ | $10$ |
| $13$ | $36$ | $22$ |
| $14$ | $29$ | $17$ |
| $15$ | $29$ | $17$ |
| $16$ | $25$ | $16$ |
| $17$ | $29$ | $18$ |
| $18$ | $17$ | |
| $19$ | $30$ | $19$ |
| $20$ | $28$ | $17$ |

a) Is daar 'n sterk korrelasie tussen die punte van die eerste en tweede toets? Wys waarom of waarom nie.

**Oplossing:**

Deur 'n sakrekenaar te gebruik, $r = 0{,}98$, wat 'n baie sterk, positiewe, lineêre korrelasie is tussen die punte van die eerste en tweede toets.

b) Een van die leerders (in Ry 18) het nie die tweede toets geskryf nie. Gegewe haar toetspunt vir die eerste toets, bereken 'n verwagte toetspunt vir die tweede toets. Rond die toetspunt af tot die naaste heelgetal.

**Oplossing:**

Deur 'n sakrekenaar te gebruik, is die kleinste kwadrate regressielyn vergelyking:

$$\hat{y} = 1{,}08 + 0{,}57x$$

Dus, die verwagte punt vir die tweede toets van die leerder in Ry 18 is:

$$y = 1{,}08 + 0{,}57(17) = 10{,}77$$

Dus die verwagte punt vir die tweede toets van die leerder in ry 18, is 11 uit 30.

7. Lindiwe werk vir Eskom, die Suid Afrikaanse elektrisiteitsverspreider. Sy weet dat op warm dae meer elektrisiteit as die gemiddelde gebruik word om huise te verkoel. Om 'n akkurate voorspelling te kan maak oor hoeveel meer elektrisiteit gegenereer moet word, wil sy die presiese aard van die verwantskap tussen temperatuur en elektrisiteitsverbruik vasstel.

Die onderstaande data illustreer die piek temperatuur in grade Celsius op tien opeenvolgende dae gedurende die somer en die gemiddelde aantal eenhede elektrisiteit gebruik deur 'n aantal huishoudings. Ondersoek haar data en beantwoord die vrae wat daarop volg.

| **Piek temperatuur ($y$)** | 32 | 40 | 30 | 28 | 25 | 38 | 36 | 20 | 24 | 26 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Gemiddelde aantal eenhede ($x$)** | 37 | 45 | 35 | 30 | 20 | 40 | 38 | 15 | 20 | 22 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Deur die formules vir $a$ en $b$ te gebruik, bepaal die vergelyking van die kleinste kwadrate lyn.

**Oplossing:**

| **Gemiddelde aantal eenhede ($x$)** | **Piek temp. ($y$)** | $xy$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 37 | 32 | 1184 | 1369 |
| 45 | 40 | 1800 | 2025 |
| 35 | 30 | 1050 | 1225 |
| 30 | 28 | 840 | 900 |
| 20 | 25 | 500 | 400 |
| 40 | 38 | 1520 | 1600 |
| 38 | 36 | 1368 | 1444 |
| 15 | 20 | 300 | 225 |
| 20 | 24 | 480 | 400 |
| 22 | 26 | 572 | 484 |
| $\sum = 302$ | $\sum = 299$ | $\sum = 9614$ | $\sum = 10\ 072$ |

$$b = \frac{n\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - \sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i}{n\sum_{i=1}^{n}(x_i)^2 - \left(\sum_{i=1}^{n} x_i\right)^2}$$

$$= \frac{10 \times 9614 - 302 \times 299}{10 \times 10\ 072 - 302^2} = 0{,}613913409$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x} = \frac{299}{10} - 0{,}613913409 \times \frac{302}{10} = 11{,}359815048$$

$$\therefore \hat{y} = 11{,}36 + 0{,}61x$$

c) Bepaal die waarde van die korrelasiekoëffisiënt, $r$, met die hand.

**Oplossing:**

Ons het alreeds die waarde van $b$ met die hand bereken in bostaande vraag, so ons moet nog net $\sigma_x$ en $\sigma_y$ bereken.

| **Gemiddelde aantal eenhede ($x$)** | **Piek temp. ($y$)** | $(x - \bar{x})^2$ | $(y - \bar{y})^2$ |
|---|---|---|---|
| 32 | 37 | 46,24 | 4,41 |
| 40 | 45 | 219,04 | 102,01 |
| 30 | 35 | 0,01 | 23,04 |
| 28 | 30 | 0,04 | 3,61 |
| 25 | 20 | 104,04 | 24,01 |
| 38 | 40 | 96,04 | 65,61 |
| 36 | 38 | 60,84 | 37,21 |
| 20 | 15 | 231,04 | 98,01 |
| 24 | 20 | 104,04 | 34,81 |
| 26 | 22 | 67,24 | 15,21 |
| $\sum = 299$ | $\sum = 302$ | $\sum = 951{,}6$ | $\sum = 384{,}9$ |

$$\sigma_x = \frac{\sqrt{\sum_{i=1}^{n}(y_i - \bar{y})^2}}{n} = \frac{\sqrt{951{,}6}}{10} = \pm 3{,}08$$

$$b = 1{,}52$$

$$\sigma_y = \frac{\sqrt{\sum_{i=1}^{n}(x_i - \bar{x})^2}}{n} = \frac{\sqrt{384{,}9}}{10} = \pm 1{,}96$$

$$\therefore r = 0{,}61 \times \frac{3{,}08}{1{,}96}$$

$$= 0{,}96$$

d) Wat kan Lindiwe aflei omtrent die verwantskap tussen piek temperature en die aantal elektrisiteitseenhede gebruik?

**Oplossing:**

Daar is 'n baie sterk, positiewe, lineêre korrelasie tussen piek temperature en gemiddelde aantal elektrisiteitseenhede wat 'n huishouding gebruik.

e) Voorspel die gemiddelde aantal elektrisiteitseenhede gebruik deur 'n huishouding op 'n dag met 'n piek temperatuur van $45°$C. Gee jou antwoord tot die naaste eenheid en identifiseer wat hierdie tipe voorspelling genoem word.

**Oplossing:**

$$45 = 11{,}36 + 0{,}61x$$

$$\therefore x = \frac{45 - 11{,}36}{0{,}61}$$

$$= 55{,}15 \approx 55 \text{ eenhede}$$

Die waarde wat ons gevra was om te voorspel, is buite die omvang van die beskikbare data. Dit staan bekend as ekstrapolasie.

f) Lindiwe het vermoed dat die verwantskap tussen temperatuur en elektrisiteitsverbruik nie lineêr vir alle temperature was nie. Sy het toe besluit om data vir piek temperature tot en met $0°$C te versamel. Ondersoek die grafiek van haar data hieronder en identifiseer watter tipe funksie die beste sal pas op die data en beskryf die aard van die verwantskap tussen temperatuur en elektrisiteit vir die nuwe beskikbare data.




**Oplossing:**

'n Kwadratiese funksie sal die beste by die data pas. Huishoudelike elektrisiteitsverbruik is op sy minimum teen omtrent $18°$C gemiddeld. Soos die piek temperatuur kouer of warmer word as hierdie punt, verhoog elektrisiteitsverbruik.

g) Lindiwe word deur haar seniors gevra om vas te stel watter dag die beste is om onderhoud uit te voer op een van hul kragstasies. Sy het vasgestel dat die vergelyking $y = 0{,}13x^2 - 4{,}3x + 45$ die beste op haar data pas. Gebruik haar vergelyking om die piek temperatuur en gemiddelde aantal eenhede gebruik, te skat op die dag wat die kleinste hoeveelheid elektrisiteitsopwekking nodig is.

**Oplossing:**

Die vraag verwag van ons om die minimum waarde van die kwadratiese vergelyking te bepaal. Daar is 'n paar maniere om dit te doen, twee word hieronder gewys.

Die eerste metode is om gebruik te maak van die formule $x = \frac{-b}{2a}$:

- Die eerste stap is om die vergelyking in die vorm: $y = ax^2 + bx + c$ te skryf. Ons vergelyking is alreeds in die vorm, dus kan ons onmiddellik die waardes instel in die formule vir $x$.

$$x = \frac{-b}{2a} = \frac{4{,}3}{(2 \times 0{,}13)} = 16{,}54$$

- Om $y$ te bepaal, stel ons ons $x$-waarde in die kwadratiese vergelyking: $0{,}13(16{,}54)^2 - 4{,}3(16{,}54) + 45 = 9{,}44$ in.

'n Ander metode is om differensiasie te gebruik:

- Die eerste stap is om die vergelyking in die vorm: $y = ax^2 + bx + c$ te skryf. Ons vergelyking is alreeds in hierdie vorm, dus kan ons die vergelyking onmiddellik differensieer.

$$y' = 0{,}13(2)x - 4{,}3 = 0{,}26x + 4{,}3$$

- By die draaipunt, $y' = 0$, dus kan ons nou vir $x$ oplos:

$$0 = 0{,}26x - 4{,}3$$
$$\therefore x = \frac{4{,}3}{0{,}26} = 16{,}54$$

- Die $x$-waarde kan nou ingestel word in die kwadratiese vergelyking om $y$ te bepaal:

$$y = 0{,}13(16{,}54)^2 - 4{,}3(16{,}54) + 45 = 9{,}44$$

Dus is die piek temperatuur, wanneer elektrisiteitsaanvraag op sy laagste is, $16{,}54$°C en die ooreenstemmende gemiddelde huishoudelike elektrisiteitsverbruik is $9{,}44$ eenhede.

8. Hieronder is 'n lys van data in verband met 12 lande en hul onderskeie koolsuurgas ($CO_2$) vrystellingsvlakke per persoon per jaar (gemeet in ton) en die bruto binnelandse produk (BBP is 'n maatstaf van produkte geproduseer en dienste gelewer binne 'n land gedurende 'n jaar) per persoon (in US dollars). Data is afkomstig van die Wêreldbank en die VSA se Departement van Energie se koolstofdioksied Inligting Analise Sentrum.

| | $CO_2$ vrystellings per kapita (x) | BBP per kapita (y) |
|---|---|---|
| Suid Afrika | 8,8 | 11 440 |
| Thailand | 4,1 | 9815 |
| Italië | 7,5 | 32 512 |
| Australië | 18,3 | 44 462 |
| China | 5,3 | 9233 |
| Indië | 1,4 | 3876 |
| Kanada | 15,3 | 42 693 |
| Verenigde Koninkryk | 8,5 | 35 819 |
| Verenigde State | 17,2 | 49 965 |
| Saudi Arabië | 16,1 | 24 571 |
| Iran | 7,3 | 11 395 |
| Indonesië | 1,8 | 4956 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data stel.

**Oplossing:**




b) Teken jou skatting van die lyn van beste passing op jou spreidiagram aan en bepaal die vergelyking van jou lyn van beste passing.

**Oplossing:**




Die $y$-afsnit is benaderd 1000. By $x = 4$, is $y$ benaderd 11 000. Dus is, $m = \frac{\Delta y}{\Delta x} = \frac{11000-1000}{4-0} = 2500$

Die vergelyking van die lyn wat die beste pas: $y = 2500x + 1000$

c) Gebruik jou sakrekenaar om die vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn te bepaal. Rond $a$ en $b$ af tot twee desimale syfers in jou finale antwoord.

**Oplossing:**

$a = 1133{,}996106$ en $b = 2393{,}736978$, dus $\hat{y} = 1134{,}00 + 2393{,}74x$

d) Gebruik jou sakrekenaar om die korrelasiekoëffisiënt, $r$, te bepaal. Rond jou antwoord af tot twee desimale syfers.

**Oplossing:**

$r = 0{,}85$

e) Watter gevolgtrekking kan jy maak in verband met die verwantskap tussen $CO_2$ vrystellings per jaar en BBP per kapita vir die lande in die data stel?

**Oplossing:**

Daar is 'n sterk, positiewe, lineêre korrelasie tussen $CO_2$ vrystellings per jaar en BBP per kapita vir die lande in die data stel.

f) Kenia het 'n BBP per kapita van \$ 1712. Gebruik jou vergelyking van die kleinste kwadrate regressielyn om die jaarlikse $CO_2$ vrystellings van Kenia te skat, korrek tot twee desimale syfers.

**Oplossing:**

$$1712 = 1134{,}00 + 2393{,}74x$$
$$\therefore x = \frac{1712 - 1134{,}00}{2393{,}74} = 0{,}24 \text{ ton}$$

9. 'n Groep studente het op Saterdae 'n kursus in Statistiek bygewoon oor 'n periode van 10 maande. Die aantal Saterdae waarop 'n student afwesig was, is aangeteken teenoor die finale punt wat die student behaal het. Die informasie is vervat in 'n tabel hieronder. [Aangepas van NKV Vraestel 3 Feb-Maart 2012]

| **Aantal Saterdae afwesig** | 0 | 1 | 2 | 2 | 3 | 3 | 5 | 6 | 7 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Finale punt (as %)** | 96 | 91 | 78 | 83 | 75 | 62 | 70 | 68 | 56 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data.

**Oplossing:**




b) Bereken die vergelyking van die kleinste-kwadrate lyn en teken dit op jou spreidiagram.

**Oplossing:**

$$a = 91{,}27$$
$$b = -4{,}91$$
$$\hat{y} = 91{,}27 - 4{,}91x$$



c) Bereken die korrelasiekoëffisiënt.

**Oplossing:**

$r = -0{,}87$

d) Lewer kommentaar op die tendens van die data.

**Oplossing:**

Hoe meer Saterdae afwesig, hoe laer die punt.

e) Voorspel die finale punt van 'n student wat vier Saterdae afwesig was.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\hat{y} &= 91{,}27 - 4{,}91(4)\\ &= 71{,}63\%\\ &\approx 72\%\end{aligned}$$

10. Grant en Christie oefen saam vir 'n half-marathon oor 8 weke. Christie is baie fikser as Grant, maar sy het hom uitgedaag om haar tyd te klop in die resies. Grant het 'n strawwe oefenprogram begin volg om sodoende sy tyd te probeer verbeter.

Hulle het elke Sondag die tyd aangeteken wat dit neem om 'n half-marathon te voltooi. Die eerste opgetekende Sondag word aangedui as week 1. Die half-marathon vind plaas op die agtste Sondag, d.i. week 8. Ondersoek die data stel in the tabel hieronder en beantwoord die daaropvolgende vrae.

| Week | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 |
|---|---|---|---|---|---|---|
| **Grant se tyd (HH:MM)** | 02:01 | 01:59 | 01:55 | 01:53 | 01:47 | 01:42 |
| **Christie se tyd (HH:MM)** | 01:40 | 01:42 | 01:38 | 01:39 | 01:37 | 01:35 |

a) Teken 'n spreidiagram van die data stelle. Teken Grant en Christie se data op dieselfde assestelsel. Gebruik 'n • om Grant se data punte aan te dui en × vir Christie se data punte. Omskep alle tyd in minute.

**Oplossing:**




b) Lewer kommentaar op en vergelyk alle tendense wat jy waarneem in die data.

**Oplossing:**

Albei data stelle toon negatiewe, lineêre tendense. Grant se data weerspieël 'n vinniger dalende tendens as die tendens van Christie se data.

c) Bepaal die vergelykings van die kleinste kwadrate regressielyne vir Grant se data en Christie se data. Teken hierdie lyne op jou spreidiagram. Gebruik verskillende kleure vir elkeen.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}\hat{y}_{\text{Grant}} &= 126{,}13 - 3{,}8x\\ \hat{y}_{\text{Christie}} &= 102{,}4 - 1{,}11x\end{aligned}$$




d) Bereken die korrelasiekoëffisiënt en lewer kommentaar op die passing vir elke data stel.

**Oplossing:**

$$\text{Grant: } r = -0{,}98 \quad \text{(negatief, baie sterk)}$$
$$\text{Christie: } r = -0{,}86 \quad \text{(negatief, sterk)}$$

e) Aanvaar dat die waargenome tendense voortgaan. Sal Grant vir Christie klop in die resies?

**Oplossing:**

Grant sal vir Christie klop as $\hat{y}_{\text{Grant}} < \hat{y}_{\text{Christie}}$. Om die punt van interseksie van die tendense te bepaal, maak ons elke $\hat{y}$ dieselfde.

$$\begin{aligned} 126{,}13 - 3{,}8x &= 102{,}4 - 1{,}11x \\ -3{,}8x + 1{,}11x &= 102{,}4 - 126{,}13 \\ -2{,}69x &= -23{,}73 \\ x &= 8{,}82 \end{aligned}$$

Die resies vind in week 8 plaas. $8{,}82 > 8$, dus sal dit vir Grant onmoontlik wees om Christie se tyd te klop wanneer die resies plaasvind.

f) Aanvaar dat die waargeneemde tendense voortgaan. Ekstrapoleer die week waarin Grant in staat sal wees om 'n half-marathon in minder tyd as Christie af te lê.

**Oplossing:**

Sien antwoord e). Grant sal Christie se tyd kan klop in die negende week.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BVZ 2. 2BW2 3. 2BW3 4. 2BW4 5. 2BW5 6. 2BW6
7. 2BW7 8. 2BW8 9. 2BW9 10. 2BWB

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

HOOFSTUK 11

# *Waarskynlikheid*

- Hierdie hoofstuk skep goeie geleenthede vir eksperimente en aktiwiteite in die klaskamer waar die onderwyser teoretiese waarskynlikheid en 'n aantal moontlike rangskikkings in die praktyk kan illustreer. In die oefeninge is baie gebruik gemaak van voorbeelde uit die regte lewe en jy kan besluit om sommige van hierdie konsepte met eksperimente in die klas te illustreer.
- Die terminologie en gebruik van taal in hierdie afdeling kan verwarrend wees, veral vir tweede-taal sprekers. Bespreek terminologie gereeld en beklemtoon vir leerders dat hulle vrae noukeurig moet lees.
- Vereniging en snyding, of deursnit, simbole is ingesluit, maar ënën öfïs die voorkeur notasie in CAPS.
- Maak seker dat jy die verskille tussen 'en', 'of', 'slegs' en 'beide' duidelik uiteensit. Byvoorbeeld, in die alledaagse spreektaal mag daar geen verskil tussen tee- **en** koffiedrinkers en tee- **of** koffiedrinkers wees nie, maar in waarskynlikheid het die 'en' en 'of' baie spesifieke betekenisse. Tee- textbfen koffiedrinkers verwys na die snyding van teedrinkers, d.w.s. diegene wat beide drankies drink, terwyl tee- **of** koffiedrinkers verwys na die vereniging, d.w.s. diegene wat slegs tee drink, die wat slegs koffie drink en die wat beide drink.
- Sommige leerders mag faktoriaal notasie uitdagend vind. 'n Uitgebreide stel probleme, soos $4!3! \neq 12!$ of $\frac{6!}{4!} \neq \frac{3!}{2!}$, is ingesluit om te probeer om party van die wanopvattings uit te stryk, maar jy mag nodig hê om stadiger te beweeg met sommige leerders.
- Let daarop dat die formule vir die rangskikking van $n$ verskillende items in $r$ verskillende plekke bv. $\frac{n!}{(n-r)!}$ NIE ingesluit is in CAPS nie en leerders behoort dus hierdie probleme logies op te los.
- Wanneer die fundamentele telbeginsel op waarskynlikheidsprobleme toegepas word, mag leerders sukkel om te weet wanneer om waarkynlikhede te vermenigvuldig en wanneer om op te tel. Wanneer 'n aantal verskillende uitkomste pas by 'n gewenste resultaat, word die waarskynlikheid van al die uitkomste bymekaargetel. Wanneer die waarskynlikheid bepaal word dat twee of meer gebeurtenisse sal plaasvind, word die individuele waarskynlikhede met mekaar vermenigvuldig.

## 11.1 Hersiening

## 11.2 Identiteite

**Oefening 11 – 1: Die produk- en optelreëls**

1. Bepaal of die volgende gebeurtenisse afhanklik of onafhanklik is en gee 'n rede vir jou antwoord:

   a) Joan het 'n boks met geel, groen en oranje lekkers. Sy haal 'n geel lekker uit en eet dit. Dan kies sy 'n ander lekker en eet dit.

   **Oplossing:**

   Die twee gebeurtenisse is afhanklik omdat daar minder lekkers is om van te kies as sy die tweede keuse maak.

   b) Vuzi gooi 'n dobbelsteen tweekeer.

   **Oplossing:**

   Die twee gebeurtenisse is onafhanklik omdat die uitkoms van die eerste gooi geen invloed het op die uitkoms van die tweede gooi nie.

   c) Celia kies enige kaart uit 'n pak van 52 kaarte. Sy is ongelukkig met haar keuse, dus sit sy die kaart terug in die pak, skommel die kaarte en kies 'n tweede kaart.

   **Oplossing:**

   Die twee gebeurtenisse is onafhanklik omdat die versameling kaarte in die pak onveranderd is elke keer wat Celia willekeurig 'n kaart kies.

d) Thandi het 'n sak krale. Sy kies willekeurig 'n geel kraal, kyk daarna en sit dit terug in die sak. Sy kies enige ander kraal, sien dit is rooi en sit dit terug in die sak.

**Oplossing:**

Die twee gebeurtenisse is onafhanklik omdat daar dieselfde versameling krale is elke keer wat Thandi een kies.

e) Mark het 'n houer met sakrekenaars. Party van hulle werk, ander is stukkend. Hy kies 'n sakrekenaar op 'n ewekansige manier, sien dat dit nie werk nie en gooi dit weg. Hy kies dan 'n ander sakrekenaar, sien dat dit werk en hou dit.

**Oplossing:**

Die twee gebeurtenisse is afhanklik omdat Mark minder sakrekenaars het om van te kies wanneer hy weer een vat.

2. Dit word gegee dat $P(A) = 0{,}7$; $P(B) = 0{,}4$ en $P(A \text{ en } B) = 0{,}28$,

a) Is gebeurtenisse $A$ en $B$ wedersyds uitsluitend? Gee 'n rede vir jou antwoord.

**Oplossing:** Vir die gebeurtenisse om wedersyds uitsluitend te wees, moet $P(A \text{ en } B)$ gelyk wees aan 0. In hierdie geval $P(A \text{ en } B) = 0{,}28$, dus die gebeurtenisse is nie wedersyds uitsluitend nie.

b) Is die gebeurtenisse $A$ en $B$ onafhanklik? Gee 'n rede vir jou antwoord.

**Oplossing:**

Vir gebeurtenisse om onafhanklik te wees:

$$P(A) \times P(B) = P(A \text{ en } B)$$

$$P(A) \times P(B) = 0{,}7 \times 0{,}4 = 0{,}28 = P(A \text{ en } B)$$

Dus die gebeurtenisse is onafhanklik.

3. Is $A$ en $B$ in die volgende voorbeelde afhanklik of onafhanklik?

a) $P(A) = 0{,}2; P(B) = 0{,}7$ en $P(A \text{ en } B) = 0{,}21$

**Oplossing:**

$$P(A) \times P(B) = 0{,}2 \times 0{,}7 = 0{,}14 \neq 0{,}21 = P(A \text{ en } B).$$

Dus die gebeurtenisse is afhanklik.

b) $P(A) = 0{,}2; P(B) = 0{,}7$ en $P(B \text{ en } A) = 0{,}14$.

**Oplossing:**

$$P(A) \times P(B) = 0{,}2 \times 0{,}7 = 0{,}14 = P(B \text{ en } A)$$

Dus die gebeurtenisse is onafhanklik.

4. $n(A) = 5; n(B) = 4; n(S) = 20$ en $n(A \text{ of } B) = 8$.

a) Is $A$ en $B$ wedersyds uitsluitend?

**Oplossing:**

$$P(A) = \frac{5}{20}; P(B) = \frac{4}{20}; P(A \text{ of } B) = \frac{8}{20}$$

Vir $A$ en $B$ om wedersyds uitsluitend te wees: $P(A) + P(B) = P(A \text{ of } B)$.

$$\frac{5}{20} + \frac{4}{20} = \frac{9}{20} \neq \frac{8}{20}$$

Die gebeurtenisse is dus nie wedersyds uitsluitend nie.

b) Is $A$ en $B$ onafhanklik?

**Oplossing:**
Vir A en B om onafhanklik te wees,

$$\begin{aligned} P(A \text{ of } B) &= P(A) + P(B) - P(A \text{ en } B) \\ \therefore P(A \text{ en } B) &= P(A) + P(B) - P(A \text{ of } B) \\ &= \frac{5}{20} + \frac{4}{20} - \frac{8}{20} \\ &= \frac{1}{20} \\ P(A) \times P(B) &= \frac{1}{4} \times \frac{1}{5} \\ &= \frac{1}{20} = P(A \text{ en } B) \end{aligned}$$

Dus die gebeurtenisse is onafhanklik.

5. Simon gooi 'n dobbelsteen tweemaal. Wat is die waarskynlikheid om die volgende te kry:

a) twee drieë?

**Oplossing:**

$$P(\text{twee drieë}) = \frac{1}{6} \times \frac{1}{6} = \frac{1}{36}$$

b) 'n priemgetal en dan 'n ewe getal?

**Oplossing:**
Daar is 3 moontlike priemgetalle op die dobbelsteen, naamlik 2, 3 en 5, en daar is 3 moontlike ewe getalle, naamlik 2, 4 en 6.

$$\begin{aligned} P(\text{priemgetal en dan ewe getal}) &= P(\text{priemgetal}) \times P(\text{ewe getal}) \\ &= \frac{3}{6} \times \frac{3}{6} = \frac{9}{36} = \frac{1}{4} \end{aligned}$$

c) geen drieë?

**Oplossing:**
As geen drieë gegooi word nie, dan bly daar 5 moontlikhede oor vir elk van die gebeurtenisse.

$$P(\text{geen drieë}) = \frac{5}{6} \times \frac{5}{6} = \frac{25}{36}$$

d) slegs een drie?

**Oplossing:**
In die steekproefruimte is daar 36 moontlike uitkomste. Daar is twee maniere om slegs een drie te kry: om 'n 3 te kry met die eerste gooi en 'n ander getal as 3 met die tweede gooi, of 'n 3 met die tweede gooi en 'n ander getal as 3 met die eerste gooi. Die uitkomste wat slegs een 3 bevat is: $(3;1)$; $(3;2)$; $(3;4)$; $(3;5)$; $(3;6)$; $(1;3)$; $(2;3)$; $(4;3)$; $(5;3)$; $(6;3)$.

$$P(\text{slegs een } 3) = \frac{10}{36} = \frac{5}{18}$$

e) ten minste een drie?

**Oplossing:**
In die steekproefruimte is daar 36 moontlike uitkomste. Die uitkomste wat ten minste een 3 bevat, is: $(3;1)$; $(3;2)$; $(3;3)$; $(3;4)$; $(3;5)$; $(3;6)$; $(1;3)$; $(2;3)$; $(4;3)$; $(5;3)$; $(6;3)$.

$$P(\text{en minste een } 3) = \frac{11}{36}$$

6. Die sokkerspan van Mandalay Sekondêre Skool moet beide van hulle volgende twee wedstryde wen om te kwalifiseer vir die finaal. Die waarskynlikheid dat Mandalay Sekondêr hulle eerste sokkerwedstryd teen Ihlumelo Hoërskool wen, is $\frac{2}{5}$ en die waarskynlikheid dat hulle hulle tweede sokkerwedstryd teen Masiphumelele Sekondêr wen, is $\frac{3}{7}$. Aanvaar elke wedstryd is 'n onafhanklike gebeurtenis.

   a) Wat is die waarskynlikheid dat hulle sal deurdring na die finaal?

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{wen en wen}) &= \frac{2}{5} \times \frac{3}{7} \\ &= \frac{6}{35} \end{aligned}$$

   b) Wat is die waarskynlikheid dat hulle nie een van hierdie wedstryde wen nie?

   **Oplossing:**

   Om die waarskynlikheid te bereken dat geen wedstryd gewen word nie, gebruik:

$$P(\text{nie wen}) = 1 - P(\text{wen})$$

$$\begin{aligned} \text{Dus } P(\text{nie wen en nie wen}) &= \frac{3}{5} \times \frac{4}{7} \\ &= \frac{12}{35} \end{aligned}$$

   Hierdie oplossing maak gebruik van die komplementreël waarmee leerders bekend behoort te wees. Ons sal die reël later in meer detail hersien.

   c) Wat is die waarskynlikheid dat hulle slegs een van hulle wedstryde wen?

   **Oplossing:**

   Daar is twee moontlike uitkomste: wen-nie wen of nie wen-wen. Laat wen $= W$.

$$\begin{aligned} P((\text{W; nie W}) \text{ or } (\text{nie W; W})) &= P(\text{W; nie W}) + P(\text{nie W; W}) \\ &= P(\text{W}) \times P(\text{nie W}) + P(\text{nie W}) \times P(\text{W}) \\ &= \frac{2}{5} \times \frac{4}{7} + \frac{3}{5} \times \frac{3}{7} \\ &= \frac{8}{35} + \frac{9}{35} = \frac{17}{35} \end{aligned}$$

   d) Jy is gevra om aan te neem dat die wedstryde onafhanklike gebeurtenisse is, maar dit is in realiteit onwaarskynlik. Noem sommige faktore wat jy dink wat mag aanleiding gee daartoe dat die uitkomste van die wedstryde afhanklik is?

   **Oplossing:**

   Dit is 'n oop-einde vraag wat ontwerp is om leerders krities te laat dink oor die afhanklike of onafhanklike aard van regte lewe gebeurtenisse. Voorbeeld antwoorde kan insluit besering of skorsing van spelers gedurende die eerste wedstryd, spanmoraal indien hulle die eerste wedstryd wen of verloor, ens.

7. 'n Potloodsakkie bevat 2 rooi penne en 4 groen penne. 'n Pen word uitgehaal uit die sak en dan teruggeplaas voordat 'n tweede pen uitgehaal word. Bereken:

   a) Die waarskynlikheid om 'n rooi pen eerste raak te vat as 'n groen pen tweede getrek word.

   **Oplossing:**

   Die gebeurtenisse is onafhanlik, dus:

$$P(\text{rooi pen eerste}) = \frac{2}{6} = \frac{1}{3}$$

   b) Die waarskynlikheid om 'n groen pen tweede te trek as die eerste pen wat uitgehaal is, rooi was.

**Oplossing:**
Die gebeurtenisse is onafhanlik, dus:

$$P(\text{groen pen tweede}) = \frac{4}{6} = \frac{2}{3}$$

c) Die waarskynlikheid om 'n rooi pen eerste en 'n groen pen tweede te trek.
**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{eerste pen rooi en tweede pen groen}) &= \frac{1}{3} \times \frac{2}{3} \\ &= \frac{2}{9} \end{aligned}$$

8. 'n Kosblik bevat $4$ toebroodjies en $2$ appels. Vuyele kies 'n kositem willekeurig en eet dit. Hy kies dan 'n ander kositem willekeurig en eet dit. Bepaal die volgende:

a) Die waarskynlikheid dat die eerste item 'n toebroodjie is.
**Oplossing:**

$$P(\text{toebroodjie eerste}) = \frac{4}{6} = \frac{2}{3}$$

b) Die waarskynlikheid dat die eerste item 'n toebroodjie en die tweede item 'n appel is.
**Oplossing:**
Eerste item toebroodjie en tweede item appel (SA):

$$\frac{4}{6} \times \frac{2}{5} = \frac{8}{30} = \frac{4}{15}$$

c) Die waarskynlikheid dat die tweede item 'n appel is.
**Oplossing:**
Daar is twee moontlike uitkomste om 'n appel tweede te eet:

- eerste item toebroodjie en tweede item appel (SA):

$$= \frac{4}{15} \text{ (van b)}$$

- eerste item appel en tweede item appel(AA):

$$\frac{2}{6} \times \frac{1}{5} = \frac{2}{30} = \frac{1}{15}$$

$$\begin{aligned} P(\text{appel tweede}) = P(SA) + P(AA) &= \frac{4}{15} + \frac{1}{15} \\ &= \frac{1}{3} \end{aligned}$$

d) Is die gebeurtenisse in a) en c) afhanklik? Bevestig you antwoord met 'n berekening.
**Oplossing:**

$$P(\text{toebroodjie eerste}) \times P(\text{appel tweede}) = \frac{2}{3} \times \frac{1}{3} = \frac{2}{9} \neq \frac{4}{15} = P(\text{SA})$$

Dus die gebeurtenisse is afhanklik.

9. Gegewe dat $P(A) = 0{,}5$; $P(B) = 0{,}4$ en $P(A \text{ of } B) = 0{,}7$, bepaal deur berekening of gebeurtenisse $A$ en $B$:

a) wedersyds uitsluitend is.
**Oplossing:**

$$P(A) + P(B) = 0{,}5 + 0{,}4 = 0{,}9 \neq 0{,}7 = P(A \text{ of } B)$$

Dus, $A$ en $B$ is nie wedersyds uitsluitend nie.

b) onafhanklik is.

**Oplossing:**

$$P(A \text{ of } B) = P(A) + P(B) - P(A \text{ en } B)$$
$$0{,}7 = 0{,}5 + 0{,}4 - P(A \text{ en } B)$$
$$P(A \text{ en } B) = 0{,}5 + 0{,}4 - 0{,}7 = 0{,}2$$
$$P(A) \times P(B) = 0{,}5 \times 0{,}4 = 0{,}2 = P(A \text{ en } B)$$

Gevolglik is $A$ en $B$ onafhanklik.

10. $A$ en $B$ is twee gebeurtenisse in 'n steekproefruimte waar $P(A) = 0{,}3$; $P(A \text{ of } B) = 0{,}8$ en $P(B) = k$. Bepaal die waarde van $k$ as:

a) $A$ en $B$ wedersyds uitsluitend is.

**Oplossing:**
Vir $A$ en $B$ om wedersyds uitsluitend te wees: $P(A) + P(B) = P(A \text{ of } B)$

$$0{,}3 + k = 0{,}8$$
$$\therefore k = 0{,}5$$

b) $A$ en $B$ onafhanlik is.

**Oplossing:**
Vir $A$ en $B$ om onafhanklik te wees:

$$P(A \text{ en } B) = P(A) \times P(B)$$
$$\text{Dus } P(A \text{ en } B) = 0{,}3k$$

$$P(A \text{ of } B) = P(A) + P(B) - P(A \text{ en } B)$$
$$0{,}8 = 0{,}3 + k - 0{,}3k$$
$$0{,}8 = 0{,}3 + 0{,}7k$$
$$\therefore 0{,}7k = 0{,}5$$
$$\therefore k = \frac{5}{7}$$

11. $A$ en $B$ is twee gebeurtenisse in die steekproefruimte $S$ waar $n(S) = 36$; $n(A) = 9$; $n(B) = 4$ en $n(\text{nie } (A \text{ of } B)) = 24$. Bepaal:

a) $P(A \text{ of } B)$

**Oplossing:**

$$P(A \text{ of } B) = 1 - P(\text{nie } (A \text{ of } B))$$
$$= 1 - \frac{24}{36} = \frac{1}{3}$$

b) $P(A \text{ en } B)$

**Oplossing:**

$$P(A \text{ of } B) = P(A) + P(B) - P(A \text{ en } B)$$
$$\frac{1}{3} = \frac{9}{36} + \frac{4}{36} - P(A \text{ en } B)$$
$$\therefore P(A \text{ en } B) = \frac{9}{36} + \frac{4}{36} - \frac{1}{3}$$
$$= \frac{1}{36}$$

c) of gebeurtenisse $A$ en $B$ onafhanklik is. Bevestig jou antwoord met 'n berekening.

**Oplossing:**
Vir onafhanklike gebeurtenisse $P(A) \times P(B) = P(A \text{ en } B)$

$$P(A) \times P(B) = \frac{1}{4} \times \frac{1}{9} = \frac{1}{36} = P(A \text{ en } B)$$

Gevolglik is $A$ en $B$ onafhanklik.

12. Die waarskynlikheid dat 'n Wiskunde onderwyser op 'n sekere dag afwesig gaan wees van die skool is 0,2. Die waarskynlikheid dat die Wetenskap onderwyser op dieselfde dag afwesig gaan wees, is 0,3.

    a) Dink jy hierdie twee gebeurtenisse is onafhanklik? Gee 'n rede vir jou antwoord.
    **Oplossing:**
    Leerder afhanklik. Byvoorbeeld: Nee, daar kan 'n virus of 'n siekte wees wat deur die skool versprei, en daarom kan die afwesigheid van beide onderwysers afhanklik wees.

    b) Aanvaar die gebeurtenisse is onafhanklik, wat is die waarskynlikheid dat die Wiskunde onderwyser of die Wetenskap onderwyser afwesig sal wees?
    **Oplossing:**
    Laat die waarskynlikheid dat die Wiskunde onderwyser afwesig is $P(M)$ wees en die waarskynlikheid dat die Wetenskap onderwyser afwesig is $P(S)$ wees.

$$P(M \text{ of } S) = P(M) + P(S) - P(M \text{ en } S)$$

Aanvaar die gebeurtenisse is onafhanklik:

$$\begin{aligned} P(M \text{ en } S) &= 0{,}2 \times 0{,}3 = 0{,}06 \\ \text{Dus } P(M \text{ of } S) &= 0{,}2 + 0{,}3 - 0{,}06 \\ &= 0{,}44 \end{aligned}$$

    c) Wat is die waarskynlikheid dat nie die Wiskunde onderwyser of die Wetenskap onderwyser afwesig is nie?
    **Oplossing:**

$$P(\text{nie } (M \text{ of } S)) = 1 - 0{,}44 = 0{,}56$$

13. Langa Krieketklub speel twee krieket wedstryde teen verskillende klubs. Die waarskynlikheid dat hulle die eerste wedstryd wen, is $\frac{3}{5}$ en die waarskynlikheid dat hulle die tweede wedstryd wen, is $\frac{4}{9}$. As ons aanvaar die uitslae van die wedstryde is onafhanklik, bereken die waarskynlikheid dat Langa Krieketklub:

    a) beide wedstryde sal wen.
    **Oplossing:**
    Laat $P(M)$ die waarskynlikheid wees dat hulle die eerste wedstryd wen en $P(N) =$ die waarskynlikheid dat hulle die tweede wedstryd wen.

$$\begin{aligned} P(M \text{ en } N) &= \frac{3}{5} \times \frac{4}{9} \\ &= \frac{12}{45} \\ &= \frac{4}{15} \end{aligned}$$

    b) nie die eerste wedstryd wen nie.
    **Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{nie } M) &= 1 - \frac{3}{5} \\ &= \frac{2}{5} \end{aligned}$$

    c) een of albei van die twee wedstryde wen.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(M \text{ of } N) &= P(M) + P(N) - P(M \text{ en } N) \\ &= \frac{3}{5} + \frac{4}{9} - \frac{4}{15} \\ &= \frac{7}{9} \end{aligned}$$

d) nie een van die twee wedstryde wen nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{nie } M \text{ en nie } N) &= P(\text{nie } M) \times P(\text{nie } N) \\ &= \left(1 - \frac{3}{5}\right) \times \left(1 - \frac{4}{9}\right) \\ &= \frac{2}{5} \times \frac{5}{9} \\ &= \frac{2}{9} \end{aligned}$$

e) wen nie die eerste wedstryd nie en wen die tweede wedstryd.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{nie } M \text{ en } N) &= P(\text{nie } M) \times P(N) \\ &= \frac{2}{5} \times \frac{4}{9} \\ &= \frac{8}{45} \end{aligned}$$

14. Twee spanne werk aan die finale probleem in 'n Wiskunde Olimpiade. Hulle het 10 minute oor om die probleem klaar te maak. Die waarskynlikheid dat span A die probleem betyds gaan oplos, is $40\%$ en die waarskynlikheid dat span B die probleem betyds gaan oplos, is $25\%$. Bereken die waarskynlikheid dat beide spanne sal klaarmaak voor die tyd verby is.

**Oplossing:**

Laat die waarskynlikheid dat span A sal klaarkry $P(A)$ wees en die waarskynlikheid dat span B sal klaarkry $P(B)$ wees. Die spanne werk apart, dus die twee gebeurtenisse is onafhanklik.

$$\begin{aligned} P(A \text{ en } B) &= P(A) \times P(B) \\ &= 0.4 \times 0.25 \\ &= 0.1 \text{ of } 10\% \end{aligned}$$

15. Thabo en Julia het gestry of mense tee of koffie verkies. Thabo het voorgestel dat hulle 'n ondersoek doen om die geskil op te los. In totaal het hulle 24 mense gevra en gevind dat 8 van hulle verkies om koffie te drink en 12 van hulle verkies om tee te drink. Die getal mense wat tee, koffie of beide drink, is 16. Bepaal:

a) die waarskynlikheid dat 'n persoon tee of koffie of beide drink.

**Oplossing:** Laat $n(C)$ die aantal mense wees wat koffie drink en $n(T)$ die aantal mense wat tee drink.

$$\begin{aligned} P(C \text{ of } T) &= \frac{n(C \text{ of } T)}{n(S)} \\ &= \frac{16}{24} \\ &= \frac{2}{3} \end{aligned}$$

b) die waarskynlikheid dat 'n persoon nie tee of koffie drink nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{nie }(C \text{ of } T)) &= 1 - P(C \text{ of } T) \\ &= 1 - \frac{2}{3} \\ &= \frac{1}{3} \end{aligned}$$

c) die waarskynlikheid dat 'n persoon koffie en tee drink.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(C \text{ en } T) &= P(C) + P(T) - P(C \text{ of } T) \\ &= \frac{n(C)}{n(S)} + \frac{n(T)}{n(S)} - \frac{n(C \text{ of } T)}{n(S)} \\ &= \frac{8}{24} + \frac{12}{24} - \frac{16}{24} \\ &= \frac{1}{6} \end{aligned}$$

d) die waarskynlikheid dat 'n persoon nie koffie drink nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{nie } C) &= 1 - P(C) \\ &= 1 - \frac{8}{24} \\ &= \frac{2}{3} \end{aligned}$$

e) of die gebeurtenis dat 'n persoon koffie drink en die gebeurtenis dat 'n persoon tee drink onafhanklik is.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(C) \times P(T) &= \frac{1}{3} \times \frac{1}{2} \\ &= \frac{1}{6} = P(C \text{ en } T) \end{aligned}$$

Dus die gebeurtenisse is onafhanklik.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BWG 2. 2BWH 3. 2BWJ 4. 2BWK 5. 2BWM 6. 2BWN
7. 2BWP 8. 2BWQ 9. 2BWR 10. 2BWS 11. 2BWT 12. 2BWV
13. 2BWW 14. 2BWX 15. 2BWY

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

## 11.3 Hulpmiddels en tegnieke

**Oefening 11 – 2: Venn- en boomdiagramme**

1. 'n Opname is gedoen onder 'n groep leerders om te bepaal watter tipe TV programme hulle geniet: aksie, komedie of drama. Laat $A$ = aksie, $C$ = komedie en $D$ = drama

wees. Die resultaat van die opname word getoon in die Venndiagram hier onder.




Bestudeer die Venndiagram en bepaal die volgende:

a) die totale aantal leerders in die opname

**Oplossing:**

$115$

b) die aantal leerders wat geeneen van die genoemde tipes TV programme geniet nie

**Oplossing:**

$16$

c) $P(\text{nie } A)$

**Oplossing:**

$\frac{73}{115}$

d) $P(A \text{ of } D)$

**Oplossing:**

$\frac{68}{115}$

e) $P(A \text{ en } C \text{ en } D)$

**Oplossing:**

$\frac{5}{115} = \frac{1}{23}$

f) $P(\text{nie } (A \text{ en } D))$

**Oplossing:**

$\frac{100}{115} = \frac{20}{23}$

g) $P(A \text{ of nie } C)$

**Oplossing:**

$\frac{81}{115}$

h) $P(\text{nie } (A \text{ of } C))$

**Oplossing:**

$\frac{39}{115}$

i) die waarskynlikheid dat 'n leerder ten minste twee van hierdie tipes TV programme geniet

**Oplossing:**

$\frac{24}{115}$

j) Beskryf, in woorde, die betekenis van elk van vrae c) tot h) in die konteks van hierdie probleem.

**Oplossing:**

$P$(nie $A$): die waarskynlikheid dat leerders nie aksie TV programme geniet nie

$P$($A$ of $D$): die waarskynlikheid dat leerders aksie of drama TV programme geniet

$P$($A$ en $D$ en $C$): die waarskynlikheid dat leerders aksie, drama en komedie TV programme geniet

$P$(nie ($A$ en $D$)): die waarskynlikheid dat leerders nie aksie en drama TV programme geniet nie

$P$($A$ of nie $C$): die waarskynlikheid dat leerders aksie TV programme geniet of komedie TV programme nie geniet nie

$P$(nie ($A$ of $C$)): die waarskynlikheid dat leerders nie aksie of komedie TV programme geniet nie

2. By Thandokulu Sekondêre Skool, is daar $320$ leerders in Graad 12, waarvan 270 een of meer van die vakke Wiskunde, Geskiedenis of Ekonomie neem. Die vakkeuse is sodanig dat almal wat Fisiese Wetenskap neem, moet ook Wiskunde neem en niemand wat Fisiese Wetenskap neem kan Geskiedenis of Ekonomie neem nie. Die volgende is bekend oor die aantal leerders wat hierdie vakke neem:

- 70 neem Geskiedenis
- 50 neem Ekonomie
- 120 neem Fisiese Wetenskappe
- 200 neem Wiskunde
- 20 neem Wiskunde en Geskiedenis
- 10 neem Geskiedenis en Ekonomie
- 25 neem Wiskunde en Ekonomie
- $x$ leerders neem Wiskunde en Geskiedenis en Ekonomie

a) Stel bostaande inligting voor met 'n Venndiagram. Laat Wiskunde $M$ wees, Geskiedenis $H$, Fisiese Wetenskap $P$ en Ekonomie $E$ wees.

**Oplossing:**




b) Bepaal die aantal leerders, $x$, wat Wiskunde, Geskiedenis en Ekonomie neem.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 120 + (35 + x) + (25 - x) + (20 - x) + x + (40 + x) + (10 - x) + (15 + x) &= 270 \\ 265 + x &= 270 \\ x &= 5 \end{aligned}$$

Dus $5$ leerders neem Wiskunde, Geskiedenis en Ekonomie.

c) Bepaal $P$(nie ($M$ of $H$ of $E$)) en beskryf in woorde wat jou antwoord beteken.

**Oplossing:**

$$P(\text{nie } (M \text{ of } H \text{ of } E)) = \frac{50}{320} = \frac{5}{32}$$

Dit is die waarskynlikheid dat 'n leerder nie Wiskunde, Geskiedenis of Ekonomie neem nie.

d) Bepaal die waarskynlikheid dat 'n leerder ten minste twee van hierdie vakke neem.

**Oplossing:**

Hierdie vraag verwag van ons om die som te vind van die waarskynlikhede van al die leerders wat ten minste twee vakke neem. Dit sluit die deursnit of snyding in van elk van hierdie vakke.

$$P(\text{ten minste twee vakke}) = \frac{120 + 20 + 5 + 5 + 15}{320} = \frac{33}{64}$$

3. 'n Groep van 200 mense is gevra oor die sportsoorte wat hulle op televisie kyk. Die versamelde inligting word hieronder gegee:

- 180 kyk rugby, krieket of sokker
- 5 kyk rugby, krieket en sokker
- 25 kyk rugby en krieket
- 30 kyk rugby en sokker
- 100 kyk rugby
- 65 kyk krieket
- 80 kyk sokker
- $x$ kyk krieket en sokker maar nie rugby nie

a) Stel al die inligting hierbo voor in 'n Venn diagram. Laat rugbykykers $= R$, krieketkykers $= C$ en sokkerkykers $= F$.

**Oplossing:**




b) Kry die waarde van $x$.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} 50 + 25 + 5 + 20 + (40 - x) + (50 - x) + x &= 180 \\ 190 - x &= 180 \\ \text{Dus } x &= 10 \end{aligned}$$

c) Bepaal $P(\text{nie } (R \text{ of } F \text{ of } C))$

**Oplossing:**

$$P(\text{nie } (R \text{ of } F \text{ of } C)) = \frac{20}{200} = \frac{1}{10}$$

d) Bepaal $P(R \text{ of } F \text{ of nie } C)$

**Oplossing:**

$$P(R \text{ of } F \text{ of nie } C) = \frac{170}{200} = \frac{17}{20}$$

e) Is krieketkyk en rugbykyk onafhanklike gebeurtenisse? Bevestig jou antwoord met 'n berekening.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
P(R) &= \frac{100}{200} = \frac{1}{2} \\
P(C) &= \frac{65}{200} = \frac{13}{40} \\
P(R \text{ en } C) &= \frac{25}{200} = \frac{1}{8} \\
P(R) \times P(C) &= \frac{1}{2} \times \frac{13}{40} = \frac{13}{80} \neq \frac{1}{8} = P(R \text{ en } C)
\end{aligned}$$

Dus is rugbykyk en krieketkyk onafhanklike gebeurtenisse.

4. Daar is $25$ seuns en $15$ dogters in die Engelse klas. Tydens elke les word twee leeders lukraak gekies om 'n mondeling te doen.

a) Stel die samestelling van die Engelse klas in 'n boomdiagram voor. Sluit alle moontlike uitkomste en waarskynlikhede in.

**Oplossing:**




b) Bereken die waarskynlikheid dat 'n seun en 'n dogter gekies word om 'n mondeling te doen in enige bepaalde les.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
\left(\frac{25}{40} \times \frac{15}{39}\right) + \left(\frac{15}{40} \times \frac{25}{39}\right) &= \frac{25}{104} + \frac{25}{104} \\
&= \frac{25}{52}
\end{aligned}$$

c) Bereken die waarskynlikheid dat ten minste een van die leerders wat gekies word om in 'n bepaalde les 'n mondeling te doen 'n seun is.

**Oplossing:**

Let op: Hierdie vraag kan beantwoord word óf deur die uitkomste wat 'n seun insluit, dus nie (dogter; dogter), van 1 af te trek (sien hieronder) óf deur die drie uitkomste wat wel 'n seun insluit op te tel. Beide metodes is reg.

$$1-\left(\frac{15}{40}\times\frac{14}{39}\right)=1-\frac{7}{52}$$
$$=\frac{45}{52}$$

d) Is die gebeurtenisse om eerste 'n seun te kies en om tweede 'n dogter te kies afhanklik of onafhanklik? Regverdig jou antwoord met 'n berekening.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
P(\text{seun eerste}) &= \frac{25}{40}=\frac{5}{8}\\
P(\text{dogter tweede}) &= \left(\frac{15}{40}\times\frac{14}{39}\right)+\left(\frac{25}{40}\times\frac{15}{39}\right)\\
&= \frac{7}{52}+\frac{25}{104}\\
&= \frac{3}{8}\\
P(\text{seun eerste})\times P(\text{dogter tweede}) &= \frac{5}{8}\times\frac{3}{8}=\frac{15}{64}\\
P(\text{seun eerste en dogter tweede}) &= \frac{25}{40}\times\frac{15}{39}\\
&= \frac{25}{104}\neq\frac{15}{64}=P(\text{seun eerste})\times P(\text{dogter tweede})
\end{aligned}$$

Daarom is die gebeurtenisse om 'n seun eerste te kies en om 'n dogter tweede te kies afhanklik.

5. Tydens Julie in Kaapstad is die waarskynlikheid dat dit op 'n lukraak gekose dag sal reën $\frac{4}{5}$. Óf Gladys loop skool toe óf sy kry 'n geleentheid saam met haar ouers in hulle motor. As dit reën is die waarskynlikheid dat Gladys se ouers haar met die motor skool toe sal neem $\frac{5}{6}$. As dit nie reën nie is die waarskynlikheid dat Gladys se ouers haar met die motor skool toe sal neem $\frac{1}{12}$.

a) Stel die ingligting hierbo in 'n boomdiagram voor. Toon al die moontlike uitkomste en hul onderskeie waarskynlikhede op jou diagram aan.

**Oplossing:**




b) Wat is die waarskynlikheid dat dit 'n reënerige dag is en dat Gladys skool toe loop?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}
P(\text{reën en loop}) &= \frac{4}{5}\times\frac{1}{6}\\
&= \frac{2}{15}
\end{aligned}$$

c) Wat is die waarskynlikheid dat Gladys se ouers haar met die motor skool toe neem?

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}P(\text{per motor}) &= P(\text{reën en motor}) + P(\text{nie reën en motor})\\ &= \left(\frac{4}{5}\times\frac{5}{6}\right) + \left(\frac{1}{5}\times\frac{1}{12}\right)\\ &= \frac{2}{3} + \frac{1}{60}\\ &= \frac{41}{60}\end{aligned}$$

6. Daar is twee soorte eiendomsinbrake: inbrake by privaat wonings en inbrake by besigheidspersele. In Metropolis is 'n inbraak by 'n privaat woning vier keer so waarskynlik as 'n inbraak by 'n besigheidsperseel. Die volgende statistieke vir elke tipe inbraak is verkry vanaf die Metropolis polisiekantoor.

**Inbrake by privaat wonings**

Na afloop van 'n inbraak:

- 25% misdadigers word binne 48 uur in hegtenis geneem.
- 15% misdadigers word na 48 uur in hegtenis geneem.
- 60% misdadigers word nooit vir daardie besondere tipe inbraak in hegtenis geneem nie.

**Inbrake by besigheidspersele**

Na afloop van 'n inbraak:

- 36% misdadigers word binne 48 uur in hegtenis geneem.
- 54% misdadigers word na 48 uur in hegtenis geneem.
- 10% misdadigers word nooit vir daardie besondere tipe inbraak in hegtenis geneem nie.

a) Stel die inligting hierbo in 'n boomdiagram voor. Wys alle uitkomste en hul onderskeie waarskynlikhede.

**Oplossing:**




b) Bereken die waarskynlikheid dat daar by 'n privaat woning ingebreek word en dat niemand in hegtenis geneem word nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}P(\text{privaat woning en nooit gearresteer}) &= 0{,}8 \times 0{,}6\\ &= 0{,}48\end{aligned}$$

c) Bereken die waarskynlikheid dat die inbrekers by privaat wonings en besigheidspersele in hegtenis geneem word.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned}P(\text{gearresteer}) &= (0{,}8 \times 0{,}25) + (0{,}8 \times 0{,}15) + (0{,}2 \times 0{,}36) + (0{,}2 \times 0{,}54)\\ &= 0{,}5\end{aligned}$$

d) Gebruik jou antwoord in die vorige vraag om 'n boomdiagram op te stel ten einde die waarskynlikheid te bepaal dat 'n inbreker na, op die meeste, drie inbrake in hegtenis geneem word.

**Oplossing:**




$$\begin{aligned} P(\text{gearresteer na 3 inbrake}) &= 0{,}5 + (0{,}5 \times 0{,}5) + (0{,}5 \times 0{,}5 \times 0{,}5) \\ &= 0{,}875 \end{aligned}$$

Die antwoord kan ook bereken word deur die waarskynlikheid dat daar nie 'n arrestasie na drie inbrake is nie, van 1 af te trek:

$$1 - (0{,}5 \times 0{,}5 \times 0{,}5) = 1 - 0{,}5^3 = 1 - 0{,}125 = 0{,}875$$

Ons sal hierdie beginsel gebruik om die volgende vraag te beantwoord.

e) Bepaal na hoeveel inbrake 'n inbreker ten minste 'n

i. 90% kans het om in hegtenis geneem te word.
ii. 99% kans het om in hegtenis geneem te word.

**Oplossing:**

Gestel $n$ is die aantal inbrake

i.

$$\begin{aligned} 0{,}90 &= 1 - P(\text{nie gearresteer})^n \\ &= 1 - 0{,}5^n \\ \text{Dus } 0{,}1 &= 0{,}5^n \\ \text{Dus } n &= \log_{0{,}5} 0{,}1 \\ &= 3{,}32 \end{aligned}$$

Na $4$ inbrake is daar ten minste 'n 90% kans om in hegtenis geneem te word.

ii.

$$\begin{aligned} 0{,}99 &= 1 - P(\text{nie gearresteer})^n \\ &= 1 - 0{,}5^n \\ \text{Dus } 0{,}01 &= 0{,}5^n \\ \text{Dus } n &= \log_{0{,}5} 0{,}01 \\ &= 6{,}64 \end{aligned}$$

Na 7 inbrake is daar ten minste 'n 99% kans om in hegtenis geneem te word.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BX2  2. 2BX3  3. 2BX4  4. 2BX5  5. 2BX6  6. 2BX7

 **www.everythingmaths.co.za**   **m.everythingmaths.co.za**

## Oefening 11 – 3: Gebeurlikheidstabelle

1. 'n Aantal bestuurders is gevra oor die aantal motorongelukke waarin hulle die afgelope 10 jaar betrokke was. 'n Gedeelte van die versamelde data word in die tabel hieronder vertoon.

| | $\leq$ 2 ongelukke | $>$ 2 ongelukke | Totaal |
|---|---|---|---|
| **Vroulik** | 210 | 90 | |
| **Manlik** | | | |
| **Totaal** | 350 | 150 | 500 |

a) Wat is veranderlikes wat hier ondersoek word en wat is die doel wat die navorsing?

**Oplossing:**

Die veranderlikes is geslag en die aantal ongelukke oor 'n tydperk van 10 jaar. Die doel van die navorsing is om te bepaal of daar 'n verband is tussen die geslag van 'n bestuurder en die aantal ongelukke waarby 'n bestuurder betrokke is.

b) Voltooi die tabel.

**Oplossing:**

| | $\leq$ 2 ongelukke | $>$ 2 ongelukke | Totaal |
|---|---|---|---|
| **Vroulik** | 210 | 90 | 300 |
| **Manlik** | 140 | 60 | 200 |
| **Totaal** | 350 | 150 | 500 |

c) Bepaal of geslag en die aantal ongelukke onafhanklik is deur middel van 'n berekening.

**Oplossing:**

$$P(\text{vroulik}) = \frac{300}{500} = 0{,}6$$
$$P(\text{manlik}) = \frac{200}{500} = 0{,}4$$
$$P(\leq 2 \text{ ongelukke}) = \frac{350}{500} = 0{,}7$$
$$P(> 2 \text{ ongelukke}) = \frac{150}{500} = 0{,}3$$
$$P(\text{vroulik en } \leq 2 \text{ ongelukke}) = \frac{210}{500} = 0{,}42$$
$$P(\text{vroulik en } > 2 \text{ ongelukke}) = \frac{90}{500} = 0{,}18$$
$$P(\text{manlik en } \leq 2 \text{ ongelukke}) = \frac{140}{500} = 0{,}28$$
$$P(\text{manlik en } > 2 \text{ ongelukke}) = \frac{60}{500} = 0{,}12$$
$$P(\text{vroulik}) \times P(\leq 2 \text{ ongelukke}) = 0{,}42 = P(\text{vroulik en } \leq 2 \text{ ongelukke})$$
$$P(\text{vroulik}) \times P(> 2 \text{ ongelukke}) = 0{,}18 = P(\text{vroulik en } > 2 \text{ ongelukke})$$
$$P(\text{manlik}) \times P(\leq 2 \text{ ongelukke}) = 0{,}28 = P(\text{manlik en } \leq 2 \text{ ongelukke})$$
$$P(\text{manlik}) \times P(> 2 \text{ ongelukke}) = 0{,}12 = P(\text{manlik en } > 2 \text{ ongelukke})$$

Ons sien dat in alle gevalle $P(A) \times P(B) = P(A \text{ en } B)$ is. Dus is die aantal motorongelukke afhanklik van die geslag van die bestuuder.

2. Navorsers het 'n studie gedoen om te toets hoe doeltreffend 'n sekere inenting is om malaria te voorkom. 'n Gedeelte van hulle data word hieronder gewys:

| | Malaria | Geen malaria | Totaal |
|---|---|---|---|
| **Manlik** | $a$ | $b$ | 216 |
| **Vroulik** | $c$ | $d$ | 648 |
| **Totaal** | 108 | 756 | 864 |

a) Bereken die waarskynlikheid dat 'n ewekansig gekose deelnemer aan die studie vroulik is.

**Oplossing:**

$P(\text{vroulik}) = \frac{648}{864} = \frac{3}{4}$

b) Bereken die waarskynlikheid dat 'n ewekansig gekose deelnemer aan die studie malaria het.

**Oplossing:**

$P(\text{malaria}) = \frac{108}{864} = \frac{1}{8}$

c) As vroulikheid en om malaria te hê onafhanklike gebeurtenisse is, bereken die waarde van $c$.

**Oplossing:**

$$P(\text{vroulik en malaria}) = \frac{3}{4} \times \frac{1}{8} = \frac{3}{32}$$
$$\therefore c = \frac{3}{32} \times 864 = 81$$

d) Deur die waarde van $c$ te gebruik, vul die ontbrekende waardes op die tabel in.

**Oplossing:**

| | **Malaria** | **Geen malaria** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| **Manlik** | 27 | 189 | 216 |
| **Vroulik** | 81 | 567 | 648 |
| **Totaal** | 108 | 756 | 864 |

3. Die reaksietyd van 400 bestuurders gedurende 'n noodstop is getoets. Binne die studiegroep (kohort) is die waarskynlikheid dat 'n ewekansig-gekose bestuurder nie ouer as 40 jaar is nie 0,3. Die waarskynlikheid van 'n reaksietyd van minder as 1,5 sekondes is 0,7.

a) Bereken die aantal bestuurders wat 40 jaar en jonger is.

**Oplossing:**

$n(\text{veertig jaar en jonger}) = 0{,}3 \times 400 = 120$

b) Bereken die aantal bestuurders wat 'n reaksietyd van minder as 1,5 sekondes het.

**Oplossing:**

$n(\text{reaksietyd } < 1{,}5 \text{ s}) = 0{,}7 \times 400 = 280$

c) As ouderdom en reaksietyd onafhanklike gebeurtenisse is, bereken die aantal bestuurders wat 40 jaar en jonger is en wat 'n reaksietyd van minder as 1,5 sekondes het.

**Oplossing:**

$$P(40 \text{ of jonger en reaksietyd } < 1{,}5 \text{ s}) = 0{,}3 \times 0{,}7 = 0{,}21$$
$$\therefore n(40 \text{ of jonger en reaksietyd } < 1{,}5 \text{ s}) = 0{,}21 \times 400 = 84$$

d) Voltooi die tabel hieronder.

| | **Reaksietyd $< 1{,}5$ s** | **Reaksietyd $> 1{,}5$ s** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| $\leq 40$ **jaar** | | | |
| $> 40$ **jaar** | | | |
| **Totaal** | | | 400 |

**Oplossing:**

| | **Reaksietyd $< 1{,}5$ s** | **Reaksietyd $> 1{,}5$ s** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| $\leq 40$ **jaar** | 84 | 36 | 120 |
| $> 40$ **jaar** | 196 | 84 | 280 |
| **Totaal** | 280 | 120 | 400 |

4. 'n Nuwe behandeling vir griep (influensa) is getoets op 'n aantal pasiënte om vas te stel of dit beter werk as as 'n placebo of fopmedisyne (wat geen geneeskundige waarde het nie). Die tabel hieronder wys die resultate drie dae ná behandeling:

| | **Griep** | **Geen griep** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| **Fopmedisyne** | 228 | 60 | |
| **Behandeling** | | | |
| **Totaal** | 240 | 312 | |

a) Voltooi die tabel.

**Oplossing:**

| | Griep | Geen griep | Totaal |
|---|---|---|---|
| **Fopmedisyne** | 228 | 60 | 288 |
| **Behandeling** | 12 | 252 | 264 |
| **Totaal** | 240 | 312 | 552 |

b) Bereken die waarskynlikheid dat 'n pasiënt die behandeling ontvang.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{behandeling}) &= \frac{n(\text{behandeling})}{n(\text{totale aantal pasiënte})} \\ &= \frac{312}{552} = \frac{13}{23} \end{aligned}$$

c) Bereken die waarskynlikheid dat 'n pasiënt na drie dae geen griep het nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{geen griep}) &= \frac{n(\text{geen griep})}{n(\text{totale aantal pasiënte})} \\ &= \frac{264}{552} = \frac{11}{23} \end{aligned}$$

d) Bereken die waarskynlikheid dat 'n pasiënt die behandeling ontvang en na drie dae geen griep het nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{geen griep en behandeling}) &= \frac{n(\text{geen griep en behandeling})}{n(\text{totale aantal pasiënte})} \\ &= \frac{252}{552} = \frac{21}{46} \end{aligned}$$

e) Deur 'n berekening te doen, bepaal of 'n pasiënt die behandeling ontvang en of 'n pasiënt na drie dae nie geen griep het nie, afhanklike of onafhanklike gebeurtenisse is.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{behandeling}) \times P(\text{geen griep}) &= \frac{11}{23} \times \frac{13}{23} = \frac{143}{529} = 0{,}270 \\ P(\text{behandeling en geen griep}) &= \frac{21}{46} = 0{,}457 \end{aligned}$$

Dus, om die behandeling te ontvang en om na drie dae geen griep te hê nie, is afhanklike gebeurtenisse.

f) Bereken die waarskynlikheid dat 'n pasiënt wat behandeling ontvang na drie dae geen griep het nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{geen griep indien behandel}) &= \frac{n(\text{geen griep en behandeling})}{n(\text{totaal behandel})} \\ &= \frac{252}{264} = \frac{21}{22} \end{aligned}$$

g) Bereken die waarskynlikheid dat 'n pasiënt wat fopmedisyne ontvang na drie dae geen griep het nie.

**Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{geen griep as placebo gegee is}) &= \frac{n(\text{geen griep en placebo})}{n(\text{totale aantal placebo})} \\ &= \frac{60}{288} = \frac{5}{24} \end{aligned}$$

h) Vergelyk jou antwoorde in f) en g). Sal jy aanbeveel dat die nuwe behandeling gebruik word vir pasiënte wat griep het?

**Oplossing:**

Die waarskynlikheid daarvan om geen griep na drie dae te hê nie is baie groter as die nuwe behandeling gebruik word. Dus word die gebruik daarvan aanbeveel.

i) 'n Hospitaal probeer besluit of hulle die nuwe behandeling gaan aankoop. Die nuwe behandeling is baie duurder as die ou behandeling. Volgens die hospitaalrekords het slegs 3200 van die 72 024 grieppasiënte wat die ou behandeling ontvang het, steeds na drie dae griep.

- Stel 'n tweerigting gebeurlikheidstabel op wat die data van die ou en nuwe behandelings vergelyk.
- Deur die data in jou tabel te gebruik, gee raad aan die hospitaal of hulle die nuwe behandeling behoort te koop of nie.

**Oplossing:**

| | **Griep** | **Geen griep** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| **Ou behandeling** | 3200 | 68 824 | 72 024 |
| **Nuwe behandeling** | 12 | 252 | 264 |
| **Totaal** | 3212 | 69 076 | 72 288 |

$$P(\text{geen griep met ou behandeling}) = \frac{68\ 824}{72\ 024} = \frac{8603}{9003} = 0{,}956$$

$$P(\text{geen griep met nuwe behandeling}) = \frac{252}{264} == 0{,}955$$

Die waarskynlikheid om na drie dae griep te hê as die nuwe behandeling geneem is, is ongeveer dieselfde as die ou behandeling. Daarom behoort die hospitaal nie die nuwe, duurder behandeling te koop nie.

5. Menslike immuniteitsgebrekvirus (MIV) raak $10\%$ van die Suid-Afrikaanse bevolking.

a) As 'n MIV toets 'n $99{,}9\%$ akkuraatheidskoers het (d.w.s. $99{,}9\%$ van die tyd is die toets reg, $0{,}1\%$ van die tyd is die toetsresultaat verkeerd), stel 'n tweerigting gebeurlikheidstabel op wat die verwagte resultate wys as 10 000 van die algemene bevolking getoets word.

**Oplossing:**

As 10 000 mense getoets word en die voorkomskoers $10\%$ is:

$$10\ 000 \times 0{,}1 = 1000 \text{ mense sal na verwagting siek word}$$
$$\text{Dus } 10\ 000 - 1000 = 9000 \text{ mense sal na verwagting gesond wees}$$

| | **Siek** | **Gesond** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| **Positief** | | | |
| **Negatief** | | | |
| **Totaal** | 1000 | 9000 | 10 000 |

As die toets $99{,}9\%$ akkuraat is:

$$1000 \times 0{,}999 = 999 \text{ siek mense sal na verwagting positief toets}$$
$$\text{Dus } 1000 - 999 = 1 \text{ siek persoon sal na verwagting negatief toets}$$
$$\text{En } 9000 \times 0{,}999 = 8991 \text{ gesonde mense sal na verwagting negatief toets}$$
$$\text{Dus } 9000 - 8991 = 9 \text{ gesonde mense sal na verwagting positiet toets}$$

| | **Siek** | **Gesond** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| **Positief** | 999 | 9 | 1008 |
| **Negatief** | 1 | 8991 | 8992 |
| **Totaal** | 1000 | 9000 | 10 000 |

b) Bereken die waarskynlikheid dat 'n persoon wat positief toets vir MIV nie die siekte het nie, korrek tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$P(\text{gesond as positief toets}) = \frac{n(\text{gesond en positief toets})}{n(\text{positief toets})} = \frac{9}{1008} = 0{,}01$$

Let op dat hierdie waarskynlikheid groter is as wat deur die '99,9% akkuraatheid' van die toets te kenne gee word.

c) In die praktyk word 'n persoon wat positief toets vir MIV altyd 'n tweede keer getoets. Bereken die waarskynlikheid dat 'n MIV-negatiewe persoon positief toets ná twee toetse, korrek tot vier desimale plekke.

**Oplossing:**

$$P(\text{gesond as tweekeer positief getoets}) = \frac{9}{1008} \times \frac{9}{1008} = \frac{81}{1\ 016\ 064} = 0{,}0001$$

6. 'n Skaars niersiekte raak slegs 1 uit 1000 mense en die toets vir hierdie siekte het 'n 99% akkuraatheidskoers.

a) Teken 'n tweerigting gebeurlikheidstabel wat die resultate wys as 100 000 van die algemene bevolking getoets word.

**Oplossing:**

As 100 000 mense getoets word en die voorkomskoers 0,1% is:

$$100\ 000 \times 0{,}001 = 100 \text{ mense sal na verwagting siek wees}$$
$$\text{Dus } 100\ 000 - 100 = 99\ 900 \text{ mense sal na verwagting gesond wees}$$

| | **Siek** | **Gesond** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| **Positief** | | | |
| **Negatief** | | | |
| **Totaal** | 100 | 99 900 | 100 000 |

As die toets 99% akkuraat is:

$$100 \times 0{,}99 = 99 \text{ siek mense sal na verwagting positief toets}$$
$$\therefore 100 - 99 = 1 \text{ siek mense sal na verwagting negatief toets}$$
$$\text{En } 99\ 900 \times 0{,}99 = 98\ 901 \text{ gesonde mense sal na verwagting negatief toets}$$
$$\therefore 99\ 900 - 98\ 901 = 999 \text{ gesonde mense sal na verwagting positief toets}$$

| | **Siek** | **Gesond** | **Totaal** |
|---|---|---|---|
| **Positief** | 99 | 999 | 1098 |
| **Negatief** | 1 | 98 901 | 98 902 |
| **Totaal** | 100 | 99 900 | 100 000 |

b) Bereken die waarskynlikheid dat 'n persoon wat positief toets vir hierdie seldsame niersiekte, wel siek is met die siekte, korrek tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$P(\text{siek indien positief getoets}) = \frac{n(\text{siek en positief getoets})}{n(\text{positief getoets})} = \frac{99}{1098} = 0{,}09$$

Let op dat dit beteken dat 'n positiewe resultaat 91% van die tyd verkeerd is! Dit is 'n belangrike konsep in die mediese wetenskap. Vir baie skaars siektes moet toetse baie akkuraat wees, anders is dit betekenisloos.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BX8 2. 2BX9 3. 2BXB 4. 2BXC 5. 2BXD 6. 2BXF

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 11.4 Die fundamentele telbeginsel

**Oefening 11 – 4: Hoeveelheid moontlike uitkomste as herhaling toegelaat word**

1. Tarryn het vyf verskillende rompe, vier verskillende toppe en drie pare skoene. As al die kleure mekaar komplementeer, hoeveel verskillende uitrustings kan sy saamstel?

   **Oplossing:**

   $$5 \times 4 \times 3 = 60 \text{ verskillende uitrustings}$$

2. In 'n veelvuldige keuse vraestel met 20 vrae kan die antwoorde A, B, C of D wees. Hoeveel verskillende maniere is daar om die vraestel te beantwoord?

   **Oplossing:**

   $$4^{20} = 1{,}0995 \times 10^{12} \text{ verskillende maniere om die eksamenvraestel te beantwoord}$$

3. 'n Debietkaart benodig 'n vyfsyfer PIN wat bestaan uit syfers van 0 tot 9. Syfers mag herhaal word. Hoeveel moontlike PIN's is daar?

   **Oplossing:**

   $$10^5 = 100\ 000 \text{ moontlike PIN's}$$

4. In die Gauteng provinsie het die unieke nommerplate opgeraak in 2010. Voor 2010 is nommerplate gevorm in die formaat LLLDDDGP waar L enige letter van die alfabet kan wees, behalwe klinkers en Q en waar D 'n syfer tussen 0 en 9 is. Die nuwe formaat, wat die regering van Gauteng ingebring het, is LLDDLLGP. Hoeveel meer nommerplate is moontlik met die nuwe formaat as met die ou formaat?

   **Oplossing:**

   $$\text{Ou formaat: } 20^3 \times 10^3 = 8\ 000\ 000 \text{ moontlike kombinasies}$$
   $$\text{Nuwe formaat: } 20^4 \times 10^2 = 16\ 000\ 000 \text{ moontlike kombinasies}$$
   $$16\ 000\ 000 - 8\ 000\ 000 = 8\ 000\ 000$$

   Dus is daar $8\ 000\ 000$ meer moontlike nommerplate met die nuwe formaat.

5. 'n Geskenkmandjie bevat een CD, een boek, een boks lekkergoed, een pakkie neute en een bottel vrugtesap. Die persoon wat die mandjie saamstel, kan kies uit vyf verskillende CDs, agt verskillende boeke, drie verskillende bokse lekkergoed, vier soorte neute en ses geure vrugtesap. Hoeveel verskillende geskenkmandjies kan saamgestel word?

   **Oplossing:**

   $$5 \times 8 \times 3 \times 4 \times 6 = 2880 \text{ moontlike geskenkmandjies}$$

6. Die kode van 'n kluis het die vorm XXXXYYY waar X enige syfer van 0 to 9 is en Y letters van die alfabet voorstel. Hoeveel kodes is moontlike in elke van die volgende gevalle:

   a) die syfers en letters van die alfabet mag herhaal word.

**Oplossing:**

$$10^4 \times 26^3 = 175\ 760\ 000 \text{ moontlike kodes}$$

b) die syfers en letters van die alfabet mag herhaal word, maar die kode mag nie 'n nul of enige van die klinkers in die alfabet bevat nie.

**Oplossing:**

Ons sluit die syfer $0$ en die klinkers (A; E; I; O; U) uit, wat $9$ ander syfers en $21$ letters laat oorbly om van te kies.

$$9^4 \times 21^3 = 60\ 761\ 421 \text{ moontlike kodes}$$

c) die syfers en letters van die alfabet kan herhaal word, maar die die syfers mag alleen priemgetalle wees en die letters X, Y and Z word nie in die kode toegelaat nie.

**Oplossing:**

Die priemgetalle is $2$, $3$, $5$ en $7$. Dit gee ons vier moontlike syfers. As ons die letters X, Y en Z uitsluit, het ons $23$ letters om van te kies.

$$4^4 \times 23^3 = 3\ 114\ 752 \text{ moontlike kodes}$$

7. 'n Restaurant bied vier verskillende voorgeregte, agt verskillende hoofgeregte en ses verskillende nageregte aan. 'n Klant kan kies om net een gereg te eet, om twee verskillende gange te eet of 'n driegang maaltyd te bestel. As al die geregte beskikbaar is, hoeveel maaltydopsies bied die restaurant aan?

**Oplossing:**

- 'n Persoon wat net 'n voorgereg eet het $4$ keuses
- 'n Persoon wat net 'n hoofgereg eet het $8$ keuses
- 'n Persoon wat net 'n nagerag eet, het $6$ keuses
- 'n Persoon wat 'n voorgereg en 'n hoofgereg eet, het $4 \times 8 = 32$ keuses
- 'n Persoon wat 'n voorgereg en 'n nagereg eet, het $4 \times 6 = 24$ keuses
- 'n Persoon wat 'n hoofgereg en 'n nagereg eet, het $8 \times 6 = 48$ keuses
- 'n Persoon wat al drie gange eet het, $4 \times 8 \times 6 = 192$ keuses

Dus, daar is $4 + 8 + 6 + 32 + 24 + 48 + 192 = 314$ verskillende maaltydopsies.

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BXG 2. 2BXH 3. 2BXJ 4. 2BXK 5. 2BXM 6. 2BXN
7. 2BXP

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

## 11.5 Faktoriaal notasie

**Oefening 11 – 5: Faktoriaal notasie**

1. Bereken die volgende met 'n sakrekenaar:

a) $3!$

**Oplossing:**

$$3 \times 2 \times 1 = 6$$

b) $6!$

**Oplossing:**

$$6 \times 5 \times 4 \times 3 \times 2 \times 1 = 720$$

c) $2!3!$

**Oplossing:**

$$2 \times 1 \times 3 \times 2 \times 1 = 12$$

d) $8!$

**Oplossing:**

$$8 \times 7 \times 6 \times 5 \times 4 \times 3 \times 2 \times 1 = 40\ 320$$

e) $\frac{6!}{3!}$

**Oplossing:**

$$\frac{6 \times 5 \times 4 \times 3 \times 2 \times 1}{3 \times 2 \times 1} = 120$$

f) $6! + 4! - 3!$

**Oplossing:**

$$(6 \times 5 \times 4 \times 3 \times 2 \times 1) + (4 \times 3 \times 2 \times 1) - (3 \times 2 \times 1) = 720 + 24 - 6 = 738$$

g) $\frac{6! - 2!}{2!}$

**Oplossing:**

$$\frac{(6 \times 5 \times 4 \times 3 \times 2 \times 1) - (2 \times 1)}{2 \times 1} = \frac{720 - 2}{2} = 359$$

h) $\frac{2! + 3!}{5!}$

**Oplossing:**

$$\frac{(2 \times 1) + (3 \times 2 \times 1)}{5 \times 4 \times 3 \times 2 \times 1} = \frac{2 + 6}{120} = \frac{1}{15}$$

i) $\frac{2! + 3! - 5!}{3! - 2!}$

**Oplossing:**

$$\frac{2 + 6 - 120}{6 - 2} = \frac{-112}{4} = -28$$

j) $(3!)^3$

**Oplossing:**

$6 \times 6 \times 6 = 216$

k) $\frac{3! \times 4!}{2!}$

**Oplossing:**

$$\frac{(3 \times 2 \times 1) \times (4 \times 3 \times 2 \times 1)}{2 \times 1} = 72$$

2. Bereken die volgende met 'n sakrekenaar:

a) $\frac{12!}{2!}$

**Oplossing:**

$$\frac{(12 \times 11 \times 10 \times 9 \times 8 \times 7 \times 6 \times 5 \times 4 \times 3 \times 2 \times 1)}{2 \times 1} = 239\ 500\ 800$$

b) $\frac{10!}{20!}$

**Oplossing:**

$1{,}49 \times 10^{-12}$

c) $\frac{10! + 12!}{5! + 6!}$

**Oplossing:**

$574\,560$

d) $5!(2! + 3!)$

**Oplossing:**

$960$

e) $(4!)^2(3!)^2$

**Oplossing:**

$20\,736$

3. Bewys dat die volgende waar is:

a) $\frac{n!}{(n-2)!} = n^2 - n$

**Oplossing:**

$$\frac{n!}{(n-2)!} = \frac{n \times (n-1) \times \cancel{(n-2)} \times \cancel{(n-3)} \times \ldots \times \cancel{3} \times \cancel{2} \times \cancel{1}}{\cancel{(n-2)} \times \cancel{(n-3)} \times \ldots \times \cancel{3} \times \cancel{2} \times \cancel{1}}$$

$$= n(n-1) = n^2 - n$$

b) $\frac{(n-1)!}{n!} = \frac{1}{n}$

**Oplossing:**

$$\frac{(n-1)!}{n!} = \frac{\cancel{(n-1)} \times \cancel{(n-2)} \times \cancel{(n-3)} \times \ldots \times \cancel{3} \times \cancel{2} \times \cancel{1}}{n \times \cancel{(n-1)} \times \cancel{(n-2)} \times \cancel{(n-3)} \times \ldots \times \cancel{3} \times \cancel{2} \times \cancel{1}} = \frac{1}{n}$$

c) $\frac{(n-2)!}{(n-1)!} = \frac{1}{n-1}$ vir $n > 1$

**Oplossing:**

$$\frac{(n-2)!}{(n-1)!} = \frac{\cancel{(n-2)} \times \cancel{(n-3)} \times \ldots \times \cancel{3} \times \cancel{2} \times \cancel{1}}{(n-1) \times \cancel{(n-2)} \times \cancel{(n-3)} \times \ldots \times \cancel{3} \times \cancel{2} \times \cancel{1}} = \frac{1}{n-1}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1a. 2BXQ | 1b. 2BXR | 1c. 2BXS | 1d. 2BXT | 1e. 2BXV | 1f. 2BXW |
| 1g. 2BXX | 1h. 2BXY | 1i. 2BXZ | 1j. 2BY2 | 1k. 2BY3 | 2a. 2BY4 |
| 2b. 2BY5 | 2c. 2BY6 | 2d. 2BY7 | 2e. 2BY8 | 3a. 2BY9 | 3b. 2BYB |
| 3c. 2BYC | | | | | |

 www.everythingmaths.co.za  m.everythingmaths.co.za

## 11.6 Toepassing op telprobleme

**Oefening 11 – 6: Aantal keuses in 'n ry**

1. Hoeveel verskillende moontlike uitkomste is daar vir 'n swemgeleentheid met 6 deelnemers?

   **Oplossing:**

   $6! = 720$

2. Hoeveel verskillende moontlike uitkomste is daar vir die goue (1ste), silwer (2de) en brons (3de) plekke in 'n swemgeleentheid met 6 deelnemers?

   **Oplossing:**

   $6 \times 5 \times 4 = 120$

3. Susan wil haar vriende besoek in Pretoria, Johannesburg, Phalaborwa, Oos London en Port Elizabeth. Op hoeveel verskillende maniere kan die besoeke gerangskik word?

   **Oplossing:**

   $5! = 120$ maniere

4. 'n Hoofseun, 'n onderhoofseun, 'n hoofmeisie en 'n onderhoofmeisie moet gekies word uit 'n studenteraad wat bestaan uit 18 meisies en 18 seuns. Op hoeveel maniere kan hulle gekies word?

   **Oplossing:**

   $18 \times 17 + 18 \times 17 = 612$ maniere

5. Twintig verskillende mense skryf in vir 'n golfkompetisie. Net die eerste ses van hulle kan pryse wen. Op hoeveel verskillende maniere kan pryse gewen word?

   **Oplossing:**

   $20 \times 19 \times 18 \times 17 \times 16 \times 15 = 27\ 907\ 200$ maniere

6. Drie letters van die woord 'Empty' word in 'n ry gerangskik. Hoeveel verskillende rangskikkings is moontlik?

   **Oplossing:**

   $5 \times 4 \times 3 = 60$ rangskikkings

7. 'Pool'balle (potspelballe) is genommer van $1$ to $15$. Jy het net een stel balle. Op hoeveel verskillende maniere kan jy:

   a) al $15$ balle rangskik? Skryf jou antwoord in wetenskaplike notasie en rond af tot twee desimale.
      **Oplossing:**
      $15! = 1{,}31 \times 10^{12}$

   b) vier van die $15$ balle rangskik?
      **Oplossing:**
      $15 \times 14 \times 13 \times 12 = 32\ 760$

8. Die kapteins van al die sportspanne van 'n skool moet langs mekaar staan vir 'n foto. Die skool se sportsprogram bied rugby, krieket, hokkie, sokker, netbal en tennis aan.

   a) In hoeveel verskillende volgordes kan hulle staan vir die foto?
      **Oplossing:**

      $$6! = 720 \text{ verskillende volgordes}$$

   b) In hoeveel verskillende volgordes kan hulle staan vir die foto as die rugbykaptein heel links staan en die krieket kaptein heel regs?
      **Oplossing:**
      Aangesien ons nie kan kies waar om die rugby- en krieketkapteins te plaas nie, is daar net $4$ mense oor om te rangskik.

      $$4! = 24 \text{ verskillende volgordes}$$

c) In hoeveel verskillende volgordes kan hulle staan as die rugbykaptein, netbalkaptein en krieketkaptein langs mekaar moet staan.

**Oplossing:**
As die rugbykaptein, netbalkaptein en krieketkaptein as een objek hanteer word omdat hulle saam moet staan, is daar dan vier objekte om te rangskik. Dus is daar $4!$ verskillende rangskikkings. Die rugbykaptein, netbalkaptein en krieketkaptein kan ook posisies omruil op $3!$ verskillende maniere en dus is daar:

$$4! \times 3! = 144 \text{ verskillende volgordes}$$

9. Hoeveel verskillende driesyfer getalle kan gevorm word met die syfers 1 tot 6 as:

a) herhaling nie toegelaat word nie?
**Oplossing:**

$$6 \times 5 \times 4 = 120$$

b) herhaling toegelaat word?
**Oplossing:**

$$6^3 = 216$$

10. Daar is twee verskillende rooi boeke en drie verskillende blou boeke op ’n rak.

a) Op hoeveel verskillende maniere kan hierdie boeke gerangskik word?
**Oplossing:**

$$5! = 120 \text{ verskillende maniere om die boeke te rangskik}$$

b) As jy die rooi boeke bymekaar wil hê, op hoeveel verskillende maniere kan die boeke gerangskik word?

**Oplossing:**
As die rooi boeke as een objek hanteer word is daar vier verskillende objekte om te rangskik en dus is daar $4!$ verskillende rangskikkings. Die rooi boeke kan ook onder mekaar op $2!$ verskillende maniere gerangskik word en dus is daar:

$$4! \times 2! = 48 \text{ verskillende maniere om die boeke te rangskik}$$

c) As jy al die rooi boeke bymekaar wil hê en al die blou boeke bymekaar wil hê, op hoeveel verskillende maniere kan die boeke gerangskik word?

**Oplossing:**
Daar is twee groepe boeke, rooi en blou, wat gerangskik kan word op $2!$ verskillende maniere. Dan is daar twee rooi boeke wat op op $2!$ verskillende maniere gerangskik kan word en drie blou boeke wat op $3!$ maniere gerangskik kan word. Dus is daar

$$2! \times 2! \times 3! = 24 \text{ verskillende maniere om die boeke te rangskik}$$

11. Daar is twee verskillende Wiskundeboeke, drie verskillende Natuurwetenskapboeke, twee verskillende Lewenswetenskapboeke en vier verskillende Rekeningkundeboeke op ’n rak. Op hoeveel verskillende maniere kan hulle gerangskik word as:

a) die volgorde nie saak maak nie?
**Oplossing:**

$$11! = 39\ 916\ 800 \text{ verskillende maniere om die boeke te rangskik}$$

b) al die boeke van dieselfde vak saam geplaas word?

**Oplossing:** Daar is vier groepe boeke wat op $4!$ verskillende maniere gerangskik kan word. Twee van die boeke is Wiskundeboeke, drie is Natuurwetenskapboeke, twee is Lewenswetenskap boeke en vier is Rekeningkundeboeke. Dus is daar:

$$4! \times 2! \times 3! \times 2! \times 4! = 13\ 824 \text{ verskillende maniere om die boeke te rangskik}$$

c) die twee Wiskundeboeke eerste geplaas word?

**Oplossing:**
Die Wiskundeboeke kan op $2!$ verskillende maniere gerangksik word terwyl die oorblywende boeke op $9!$ verskillende maniere gerangskik kan word. Dus is daar:

$$2! \times 9! = 725\ 760 \text{ verskillende maniere om die boeke te rangskik}$$

d) die Rekeningkundeboeke langs mekaar geplaas word?

**Oplossing:**
Die Rekeningkundeboeke kan op $4!$ verskillende maniere gerangskik word en, as hulle as 'n enkele objek beskou word, kan hulle op $8!$ verskillende maniere saam met die ander boeke gerangskik word. Dus is daar:

$$4! \times 8! = 967\ 680 \text{ verskillende maniere om die boeke te rangskik}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1. 2BYD | 2. 2BYF | 3. 2BYG | 4. 2BYH | 5. 2BYJ | 6. 2BYK |
| 7. 2BYM | 8. 2BYN | 9. 2BYP | 10. 2BYQ | 11. 2BYR | |

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

**Oefening 11 – 7: Aantal rangskikkings van stelle wat soortgelyke objekte bevat**

1. Jy het die woord 'EXCELLENT'.

a) As die herhaalde letters as verskillend beskou word, hoeveel letter-rangskikkings is moontlik?

**Oplossing:**

$$9! = 362\ 880$$

b) As die herhaalde letters as identies beskou word, hoeveel letter-rangskikkings is moontlik?

**Oplossing:**
Daar is 3 E's en 3 L'e en dus moet ons deel deur $3!$ en $2!$.

$$\frac{9!}{3! \times 2!} = 30\ 240$$

c) As die eerste en laaste letters identies is, hoeveel letter-rangskikkings is daar?

**Oplossing:** Die woord kan begin en eindig met E of L. Met 'n E is daar $\frac{7!}{2!}$ letter-rangskikkings (deel deur 2 L'e) en met L is daar $\frac{7!}{3!}$ letter-rangskikkings (deel deur 3 E's). Dus is daar:

$$\frac{7!}{3!} + \frac{7!}{2!} = 840 + 2520 = 3360 \text{ moontlike letter-rangskikkings}$$

d) Hoeveel letter-rangskikkings is daar as die rangskikking met 'n L begin?

**Oplossing:** Dit is ekwivalent daaraan om een L te verwyder uit van die stel letters beskikbaar vir rangskikking. Dus is daar:

$$\frac{8!}{3!} = 6720 \text{ moontlike letter-rangskikkings}$$

e) Hoeveel letter-rangskikkings is moontlik as die woord einding met 'n T?

**Oplossing:** Dit is ekwivalent daaraan om die T te verwyder uit van die stel letters beskikbaar vir rangskikking. Dus is daar:

$$\frac{8!}{3! \times 2!} = 3360 \text{ moontlike letter-rangskikkings}$$

2. Jy het die woord 'ASSESSMENT'.

a) As die herhaalde letters as verskillend beskou word, hoeveel letter-rangskikkings is moontlik?

**Oplossing:**

$$10! = 3\ 628\ 800$$

b) As die herhaalde letters as identies beskou word, hoeveel letter-rangskikkings is moontlik?

**Oplossing:**

$$\frac{10!}{4! \times 2!} = 75\ 600$$

c) As die eerste en laaste letters identies is, hoeveel letter-rangskikkings is daar?

**Oplossing:** Die woord kan begin en eindig met S of E. Met 'n S is daar $\frac{8!}{2! \times 2!}$ letter-rangskikkings (deel deur 2 E's en 2 oorblywende S'e) en met E is daar $\frac{8!}{4!}$ letter-rangskikkings (deel deur 4 S'e). Dus is daar:

$$\frac{8!}{2! \times 2!} + \frac{8!}{4!} = 10\ 080\ + 1680 = 11\ 760 \text{ moontlike letter-rangskikkings}$$

d) Hoeveel letter-rangskikkings kan gemaak word as die rangskikking begin met 'n klinker?

**Oplossing:** Die woord kan begin en eindig met A of E. Met 'n S is daar $\frac{9!}{4! \times 2!}$ letter-rangskikkings (deel deur 2 E's en 4 S'e) en met E is daar $\frac{9!}{4!}$ letter-rangskikkings (deel deur 4 S'e). Dus is daar:

$$\frac{9!}{4! \times 2!} + \frac{9!}{4!} = 7560\ + 15\ 120 = 22\ 680 \text{ moontlike letter-rangskikkings}$$

e) Hoeveel letter-rangskikkings is moontlik as al die S'e aan die begin van die woord is?

**Oplossing:** Dit is ekwivalent daaraan om al die S'e te verwyder uit die beskikbare letters. Dus is daar:

$$\frac{6!}{2!} = 360 \text{ moontlike letter-rangskikkings}$$

3. Op 'n klavier verteenwoordig die wit klawers die volgende note: C, D, E, F, A, G, B. Hoeveel deuntjies, sewe note in lengte, kan gekomponeer word met hierdie note as:

a) 'n noot slegs een keer gespeel mag word?

**Oplossing:**

$$7! = 5040 \text{ moontlike deuntjies}$$

b) die note herhaal mag word?

**Oplossing:**

$$7^7 = 823\ 543 \text{ moontlike deuntjies}$$

c) die note herhaal mag word en die deuntjie begin en eindig met 'n D?

**Oplossing:** Die deuntjie wat begin en eindig met 'n D los vyf moontlike posisies waarin die sewe note gerangskik kan word. Dus is daar:

$$7^5 = 16\ 807 \text{ moontlike deuntjies}$$

d) die deuntjie bestaan uit 3 D's, 2 B's en 2 A's.

**Oplossing:**

$$\frac{7!}{3! \times 2! \times 2!} = 210 \text{ moontlike deuntjies}$$

4. Daar is drie swart krale en vier wit krale in 'n ry. Op hoeveel verskillende manier kan die krale gerangskik word as?

   a) krale met dieselfde kleur as verskillend beskou word?

      **Oplossing:**

      $$7! = 5040 \text{ maniere}$$

   b) krale met dieselfde kleur as identies beskou word?

      **Oplossing:**

      $$\frac{7!}{3! \times 4!} = 35 \text{ maniere}$$

5. Daar is agt balle op 'n tafel. Party is wit en party is rooi. Die wit balle is identies en die rooi balle is identies. Die balle word een vir een verwyder. In hoeveel verskillende volgordes kan die balle verwyder word as:

   a) sewe van die balle rooi is?

      **Oplossing:**

      $$\frac{8!}{7!} = 8 \text{ verskillende volgordes}$$

   b) drie van die balle rooi is?

      **Oplossing:**

      $$\frac{8!}{3! \times 5!} = 56 \text{ verskillende volgordes}$$

   c) daar vier van elke kleur is?

      **Oplossing:**

      $$\frac{8!}{4! \times 4!} = 70 \text{ verskillende volgordes}$$

6. Hoeveel viersyfer getalle kan gevorm word met die syfers 3,4,6 en 7 as:

   a) daar herhaling mag wees?

      **Oplossing:**

      $$4^4 = 256 \text{ moontlike getalle}$$

   b) elke syfer slegs een keer gebruik mag word?

      **Oplossing:**

      $$4! = 24 \text{ moontlike getalle}$$

   c) as die getal onewe is en herhaling toegelaat word?

      **Oplossing:** As die getal onewe is, moet dit eindig in 3 of 7. As dit in 3 eindig is daar $4^3$ verskillende rangskikkings van die eerste drie syfers en, ooreenkomstig, as dit met 7 eindig is daar $4^3$ verskillende rangskikkings. Dus is daar

      $$4^3 + 4^3 = 128 \text{ moontlike getalle wat aan die kriteria voldoen}$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BYS 2. 2BYT 3. 2BYV 4. 2BYW 5. 2BYX 6. 2BYY

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

**Oefening 11 – 8: Oplos van waarskynlikheidsprobleme met die fundamentele telbeginsel**

1. 'n Musiekgroep beplan 'n konserttoer deur Suid-Afrika. Hulle sal in Kaapstad, Port Elizabeth, Pretoria, Johannesburg, Bloemfontein, Durban en Oos-Londen optree.

   a) Op hoeveel verskillende maniere kan hulle hulle toer beplan indien daar geen beperkings is nie?

   **Oplossing:**

   $$7! = 5040 \text{ verskillende volgordes moontlik}$$

   b) Hoeveel verskillende toerbeplannings is daar indien dit in Kaapstad begin en in Durban eindig?

   **Oplossing:**

   Dit verminder die beskikbare voorwerpe (stede) met twee, dus

   $$5! = 120 \text{ verskillende volgordes moontlik}$$

   c) Indien die toer stede willekeurig kies, wat is die waarskynlikheid dat hul vertoning in Kaapstad, Port Elizabeth, Durban en Oos-Londen opeenvolgend sal plaasvind? Beantwoord tot 3 desimale plekke.

   **Oplossing:**

   Indien die stede saamgegroepeer word, kan hulle as 'n enkele voorwerp in die rangskikking beskou word, dus is daar $4!$ verskillende maniere om die voorwerpe te rangskik. Met die gegroepeerde stede is daar $4!$ verskillende maniere om hulle te rangskik. Daarom is daar $4! \times 4! = 576$ verskillende volgordes.

   Daarom is die waarskynlikheid van enige rangskikking waar Kaapstad, Port Elizabeth, Durban en Oos-Londen opeenvolgend gebeur:

   $$\begin{aligned} P(\text{die 4 stede saamgegroepeer}) &= \frac{n(\text{die 4 stede saamgegroepeer})}{n(\text{totale aantal volgordes moontlik})} \\ &= \frac{576}{5040} = 0{,}114 \end{aligned}$$

2. 'n Sekere restaurant het die volgende opsies op die spyskaart beskikbaar vir 'n driegang maaltyd:

| VOORGEREG | HOOFGEREG | NAGEREG |
|---|---|---|
| Kalamari slaai | Braaihoender | Roomys en sjokoladesous |
| Oesters | Gekrummelde skaaptjops | Aarbeie en room |
| Vis in knoffelsous | Skaapvleis bobotie | Malvapoeding met vla |
| | Hoenderschnitzel | Pere in brandewynsous |
| | Groentelasange | |
| | Hoenderklontjies | |

   a) Hoeveel verskillende driegang maaltye is moontlik?

   **Oplossing:**

   $$3 \times 6 \times 4 = 72 \text{ verskillende vaste spyskaarte}$$

   b) Wat is die waarskynlikheid dat 'n driegang maaltyd hoender sal bevat?

   **Oplossing:**

   $$\begin{aligned} n(\text{vaste spyskaart met hoender}) &= 3 \times 3 \times 4 = 36 \\ n(\text{totale aantal vaste spyskaarte}) &= 72 \\ \text{Dus } P(\text{vaste spyskaart met hoender}) &= \frac{36}{72} = 0{,}5 \end{aligned}$$

3. Agt verskillende pare jeans en 5 verskillende hemde hang op 'n reling.

   a) Op hoeveel verskillende maniere kan die klere op die reling gerangskik wees?

      **Oplossing:**

      $$13! = 6\ 227\ 020\ 800 \text{ verskillende maniere}$$

   b) Op hoeveel verskillende maniere kan die klere gerangskik wees as al die jeans saamhang en al die hemde saamhang?

      **Oplossing:** Die hemde en jeans vorm twee groepe, wat op $2!$ maniere gerangskik kan word. Die vyf hemde kan op $5!$ maniere gerangskik word en die jeans kan op $8!$ manier gerangskik word.

      $$2! \times 8! \times 5! = 9\ 676\ 800$$

   c) Wat is die waarskynlikheid, korrek tot drie desimale plekke, dat die klere gerangskik kan word met 'n hemp aan een kant en 'n paar jeans aan die ander kant?

      **Oplossing:**

      - Die vyf verskillende keuses van hemde en agt verskillende keuses van pare jeans kan $5 \times 8$ verskillende rangskikkings aan die kante van die reling vorm.
      - Daar is $2!$ verskillende maniere om 'n hemp aan die een kant en 'n paar jeans aan die ander kant te rangskik: S - - - - - - - - - - - J and J - - - - - - - - - - - S
      - As 'n hemp aan een kant en 'n paar jeans aan die ander kant is, bly daar $11!$ verskillende rangskikkings van die oorblywende klere oor.

      Daarom is daar:

      $2 \times 8 \times 5 \times 11! = 3\ 193\ 344\ 000$ verskillende maniere om die klere te rangskik

      Die waarskynlikheid van 'n klere rangskikking met 'n hemp aan die een kant en 'n paar jeans aan die ander kant $= \frac{3\ 193\ 344\ 000}{6\ 227\ 020\ 800} = 0{,}513$

4. 'n Fotograaf plaas agt stoele in 'n ry in sy studio om die debatspan af te neem. Die span bestaan uit drie seuns en vyf meisies.

   a) Op hoeveel verskillende maniere kan die debatspan sit?

      **Oplossing:**

      $$8! = 40\ 320$$

   b) Wat is die waarskynlikheid dat 'n spesifieke seun en 'n spesifieke meisie langs mekaar sal sit?

      **Oplossing:** Beskou die spesifieke seun en meisie as een groep. Die groep kan op $2!$ verskillende maniere sit. Die hoeveelheid maniere hoe hierdie groep en die oorblywende 6 mense kan sit, is $7!$. Daarom is die totale aantal maniere hoe hierdie spesifieke seun en meisie langs mekaar op die foto kan sit $2! \times 7! = 10\ 080$. Die waarkynlikheid dat 'n spesifieke seun en meisie langs mekaar kan sit, is:

      $$\frac{10\ 080}{40\ 320} = 0{,}25$$

5. As die letters van die woord 'COMMITTEE' lukraak rangskik is, wat is die moontlikheid dat die letter-rangskikkings begin en eindig met dieselfde letter?

   **Oplossing:**

   - Daar is 2 M's, 2 T's en 2 E's en 'n totaal van 9 letters.
   - Totale aantal letter-rangskikking is $\frac{9!}{2! \times 2! \times 2!} = 45\ 360$
   - Waarkynlikheid dat die eerste en laaste letter dieselfde is:
     - M(COITTEE)M
       Totaal van 7 letters waarvan daar 2E's en 2T's is
       Hoeveelheid letter-rangskikkings $= \frac{7!}{2! \times 2!} = 1260$
     - T(MCOIEEM)T
       Totaal van 7 letters waarvan daar 2E's en 2M's is
       Hoeveelheid letter-rangskikkings $= \frac{7!}{2! \times 2!} = 1260$
     - E(TTMCOIM)E
       Totaal van 7 letters waarvan daar 2T's en 2M's is
       Hoeveelheid letter-rangskikkings $= \frac{7!}{2! \times 2!} = 1260$

- Totale aantal van letter-rangskikking as die letter-rangskikkings met dieselfde letter begin en eindig $= 3 \times 1260 = 3780$.

$$P(\text{eerste en laaste letter dieselfde}) = \frac{3780}{45\,360} = \frac{1}{12}$$

6. Vier verskillende Wiskundeboeke, drie verskillende Ekonomieboeke en twee verskillende Geografieboeke is op 'n rak rangskik. Wat is die waarskynlikheid dat al die boeke van dieselfde vak langs mekaar rangskik is?

   **Oplossing:**

   Totale aantal van verskillende maniere waarop die boeke rangskik kan word, is

   $$9! = 362\,880$$

   .

   Daar is 3 vakke se boeke wat op 3! maniere rangskik kan word.

   Daarom, die totale aantal rangskikkings as al die vakke saam rangskik is

   $$3! \times 4! \times 3! \times 2! = 1728$$

   $$P(\text{boeke van dieselfde vak langs mekaar}) = \frac{1728}{362\,880} = \frac{1}{210}$$

7. 'n Nommerplaat bestaan uit drie letters van die alfabet (behalwe vir F en S) gevolg deur drie syfers van 0 tot 9. Die nommers en letters mag herhaal. Bereken die waarskynlikheid dat 'n ewekansig gekose nommerplaat:

   a) met die letter D begin en met die syfer 3 eindig.

      **Oplossing:**

      Totale aantal rangskikkings $= 24^3 \times 10^3$

      Totale aantal rangskikkings wat met D begin en met 3 eindig is $24^2 \times 10^2$.

      $$P(\text{eerste D en met 3 eindig}) = \frac{24^2 \times 10^2}{24^3 \times 10^3} = \frac{1}{240}$$

   b) het presies een D.

      **Oplossing:** Die 'D' kan by die eerste, tweede of derde posisie wees. Die ander twee letters kan nie 'n 'D' insluit nie, wat 23 ander letters oorlaat. Daarom is daar

      $$23^2 \times 10^3 \times 3 \text{ verskillende rangskikkings wat slegs een D bevat}$$

      $$\text{Dus } P(\text{slegs een D}) = \frac{23^2 \times 10^3 \times 3}{24^3 \times 10^3} = \frac{529}{4608}$$

   c) bevat ten minste een 5.

      **Oplossing:**

      $$\begin{aligned} P(\text{bevat ten minste een } 5) &= 1 - P(\text{geen vywe}) \\ &= 1 - \frac{24^3 \times 9^3}{24^3 \times 10^3} \\ &= 1 - 0{,}729 = 0{,}271 \end{aligned}$$

8. In die 13-syfer identifikasie (ID) nommers van Suid-Afrikaanse burgers:

   - is die eerste ses syfers van die geboortedag van die persoon in YYMMDD formaat
   - dui die volgende vier syfers geslag aan, met 5000 en hoër wat na manlik verwys en 0001 tot 4999 wat na vroulik verwys
   - is die volgende syfer die land ID; 0 is Suid-Afrika en 1 is nie.
   - was die tweede laaste syfer 'n rasidentifikasie, maar deesdae is dit 8 vir almal
   - is die laaste syfers 'n beheersyfer, wat die res van die syfer verifieer.

   Neem aan dat die beheersyfer 'n ewekansig gegenereerde syfer tussen 0 tot 9 is en ignoreer die feit dat die skrikkeljaar 'n ekstra dag het.

a) Bereken die totale aantal moontlike ID nommers.

**Oplossing:** Vir alle beskikbare rangskikkings en indein 'n ID syfer as ABCDEFGHIJKLM gestruktueer is:

- A en B is enige twee syfers tussen 00 en 99 (jaar)
- C en D is enige twee syfers tussen 01 en 12 (maand)
- E en F is enige twee syfers van 01 tot 28, 30 of 31 afhangende van die maand (dag)
- G, H,I en J is enige twee syfers van 0001 tot 9999 (geslag)
- K is óf 0 óf 1
- L is 'n 8
- M is enige syfer tussen 0 en 9

Daarom, die totale aantal moontlike ID nommers vir 30-dag maande is:

$$100 \times 4 \times 30 \times 9999 \times 2 \times 1 \times 10 = 2\ 399\ 760\ 000$$

Daarom, die totale aantal moontlike ID nommers vir 31-dag maande is:

$$100 \times 7 \times 31 \times 9999 \times 2 \times 1 \times 10 = 4\ 339\ 566\ 000$$

Daarom, die totale aantal moontlike ID nommers vir Februarie is:

$$100 \times 1 \times 28 \times 9999 \times 2 \times 1 \times 10 = 559\ 944\ 000$$

Daarom, die totale aantal moontlike ID nommers is:

$$2\ 399\ 760\ 000 + 4\ 339\ 566\ 000 + 559\ 944\ 000 = 9\ 239\ 076\ 000$$

b) Bereken die waarskynlikheid dat 'n lukraak gegenereerde ID nommer 'n manlike Suid-Afrikaanse burger is wat gedurende die 1980's gebore is. Skryf jou antwoord korrek tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

Daar is 'n klomp inligting in die probleem en ons kan dit vereenvoudig deur die toepaslike inligting te identifiseer. Ons wil die waarskynlikheid bereken dat 'n ID nommer is vir 'n manlike Suid-Afrikaanse burger wat gedurende die 1980's gebore, is. Dit beteken ons moet kyk na die syfers vir die land, geslag en geboortejaar.

Indien 'n ID nommer as ABCDEFGHIJKLM gestruktueer is:

- Vir 'n Suid-Afrikaner is K 0.
- Vir 'n man is GHIJ van $5000$ tot $9999$.
- Vir iemand gebore gedurende die 1980's is AB tussen 80 en 89

Dit verskaf $1 \times 5000 \times 10 = 50\ 000$ kombinasies vir ABGHIJK.

Sonder enige beperkings, is die totale kombinasies vir ABGHIJK $2 \times 9999 \times 100 = 1\ 999\ 800$.

$$\text{Dus } P(\text{SA man 80's}) = \frac{50\ 000}{1\ 999\ 800} = 0{,}025$$

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BYZ 2. 2BZ2 3. 2BZ3 4. 2BZ4 5. 2BZ5 6. 2BZ6
7. 2BZ7 8. 2BZ8

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**

**Oefening 11 – 9: Einde van hoofstuk oefeninge**

1. 'n OTM-kaart het 'n viersyfer PIN. Die vier syfers mag herhaal en elkeen van hulle kan gekies word uit die syfers 0 tot 9.

   a) Wat is die totale getal van moontlike PIN's?
   **Oplossing:**

   $$10^4 = 10\ 000$$

   b) Wat is die waarskynlikheid om die eerste syfer korrek te raai?
   **Oplossing:**
   $\frac{1}{10}$

   c) Wat is die waarskynlikheid om die tweede syfer korrek te raai?
   **Oplossing:**
   $\frac{1}{10}$

   d) Indien jou OTM-kaart gesteel word, wat is die waarskynlikheid, korrek tot vier desimale plekke, dat 'n dief al vier syfers op sy eerste raaiskoot reg raai?
   **Oplossing:**
   $\left(\frac{1}{10}\right)^4 = 0{,}0001$

   e) Na drie foutiewe PIN probeerslae word 'n OTM-kaart geblok om gebruik te word. Indien jou OTM-kaart gesteel word, wat is die waarskynlikheid, korrek tot vier desimale plekke, dat 'n dief die kaart sal blok? Neem aan die dief probeer elke keer 'n verskillende PIN.
   **Oplossing:**

   $$\begin{aligned} P(\text{verkeerde PIN}) &= 1 - P(\text{korrekte PIN}) \\ &= 1 - \frac{1}{10^4} = 0{,}9999 \\ \text{Dus } P(\text{3 verkeerde PIN pogings}) &= (0{,}9999)^3 \\ &= 0{,}9997 \end{aligned}$$

2. Die LOTTO reëls sê die volgende:

   - Ses nommers van syfers 1 tot 49 word getrek - hiedie word 'n 'trekking' genoem.
   - Nommers word nie vervang nadat hul getrek is nie, so jy kan nie dieselfde getal meer as een maal hê nie.
   - Die rangskikking van die nommers maak nie saak nie.

   Jy besluit om 'n LOTTO kaartjie te koop wat uit 6 nommers bestaan.

   a) Hoeveel verskillende moontlike LOTTO trekkings is daar? Beantwoord in wetenskaplike notasie en rond af tot die tweede desimaal na die komma.
   **Oplossing:**

   $$49 \times 48 \times 47 \times 46 \times 45 \times 44 = 1{,}01 \times 10^{10}$$

   b) Voltooi die boomdiagram hieronder nadat die eerste twee LOTTO nommers getrek is en wys die moontlike uitkomste en waarskynlikhede van jou kaartjie.



**Oplossing:**




c) Wat is die waarskynlikheid om die eerste syfer reg te trek?

**Oplossing:**

$$P(\text{eerste syfer reg}) = \frac{6}{49}$$

d) Wat is die waarskynlikheid om die tweede syfer korrek te trek as jou eerste syfer korrek is?

**Oplossing:**

$$P(\text{tweede syfer reg indien eerste reg}) = \frac{5}{48}$$

e) Wat is die waarskynlikheid om die tweede syfer korrek te trek as jou eerste syfer nie korrek getrek is nie?

**Oplossing:**

$$P(\text{tweede syfer reg indien eerste verkeerd}) = \frac{6}{48}$$

f) Wat is die waarskynlikheid om die tweede syfer korrek te trek?

**Oplossing:**

Hierdie is die som van waarskynlikhede van die uitkomste waar die tweede syfer korrek getrek is:

$$\begin{aligned} P(\text{tweede syfer reg}) &= \frac{6}{49} \times \frac{5}{48} + \frac{43}{49} \times \frac{6}{48} \\ &= \frac{5}{392} + \frac{43}{392} \\ &= \frac{6}{49} \end{aligned}$$

Let op dat die antwoord dieselfde is as die waarskynlikheid om die eerste syfer korrek te trek. Indien jy onbewus is oor die uitkomste van vorige gebeurtenisse, is die waarskynlikheid van die uitkomste van 'n sekere gebeurtenis gelyk aan die waarskynlikheid van die uitkomste van die eerste gebeurtenis. Leerders is nie verplig om hierdie konsep te leer nie, maar die konsep is interessant om op te let.

g) Wat is die waarskynlikheid om al $6$ LOTTO nommers korrek te hê? Skryf jou antwoord in wetenskaplike notasie, afgerond tot die tweede desimaal na die komma.

**Oplossing:**

$$P(\text{al 6 reg}) = \frac{6}{49} \times \frac{5}{48} \times \frac{4}{47} \times \frac{3}{46} \times \frac{2}{45} \times \frac{1}{44} = 7{,}15 \times 10^{-8}$$

3. Die bevolking statistieke van Suid-Afrika wys dat $55\%$ van alle babas wat gebore word, is meisies. Bereken die waarskynlikheid dat 'n egpaar wat beplan om kinders te hê, 'n seun gevolg deur 'n meisie en dan weer 'n seun sal hê. Neem aan dat elke geboorte 'n onafhanklike gebeurtenis is. Skryf jou antwoord as 'n persentasie, korrek tot twee desimale plekke.

**Oplossing:**

$$0{,}45 \times 0{,}55 \times 0{,}45 = 11{,}14\%$$

4. Fezille en Vuzi skryf 'n Wiskunde toets. Die waarskynlikheid dat Fezille die toets sal slaag is $0{,}8$. Die waarskynlikheid dat Vuzi die toets sal slaag is $0{,}75$. Wat is die waarskynlikheid dat slegs een van hulle die toets sal slaag?

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned} P(\text{net een slaag}) &= P(\text{F slaag}) \times P(\text{V druip}) + P(\text{F druip}) \times P(\text{V slaag}) \\ &= 0{,}8 \times 0{,}25 + 0{,}2 \times 0{,}75 \\ &= 0{,}35 \end{aligned}$$

5. Landlyn telefoonnommers is 10 syfers lank. Nommers begin met nul gevolg deur $9$ syfers gekies van die syfers 0 tot 9. Herhaling is toegelaat.

   a) Hoeveel verskillende telefoonnommers is moontlik?

   **Oplossing:**

$$10^9 = 1\ 000\ 000\ 000$$

   b) Die eerste drie syfers van 'n nommer vorm die area kode. Die area kode vir Kaapstad is $021$. Hoeveel verskillende telefoonnommers is beskikbaar vir Kaapstad?

   **Oplossing:**

$$10^7 = 10\ 000\ 000$$

   c) Wat is die waarskynlikheid dat die tweede syfer 'n ewe getal is?

   **Oplossing:** Daar is $5$ ewe getalle tussen 0 en 9, daarom

$$P(\text{tweede syfer gelyk}) = \frac{5}{10} = \frac{1}{2}$$

   d) Ignoreer die eerste syfer, wat is die waarskynlikheid dat 'n telefoonnommer slegs uit onewe syfers bestaan? Skryf jou antwoord tot drie desimale plekke.

   **Oplossing:**

$$\left(\frac{5}{10}\right)^9 = 0{,}002$$

6. Let op na die woord 'POSSIBILITY'.

   a) Hoeveel verskillende maniere kan die letters gerangskik word as herhaalde letters as identies beskou word?

   **Oplossing:**
   Daar is twee S'e en drie I's, daarom is daar:

$$\frac{11!}{2! \times 3!} = 3\ 326\ 400 \text{ verskillende rangskikkings}$$

   b) Wat is die waarskynlikheid dat 'n lukraak gegenereerde rangskikking van die letters sal begin met drie I's? Skryf jou antwoord as 'n breuk.

   **Oplossing:**
   Indien die rangskikking met drie I's begin, bly POSSBLTY oor om rangskik te word.

$$\begin{aligned} n(\text{rangskikkings wat begin met III}) &= \frac{8!}{2!} = 20\ 160 \\ \text{Dus } P(\text{rangskikkings wat begin met III}) &= \frac{20\ 160}{3\ 326\ 400} \\ &= \frac{1}{165} \end{aligned}$$

7. Die kode vir 'n kluis bestaan uit $10$ syfers, gekies uit die syfers $0$ tot $9$. Geen syfer word herhaal nie. Bepaal die waarskynlikheid vir 'n kode waar die eerste syfer onewe is en geen van die eerste drie syfers 'n nul mag wees nie. Skryf jou antwoord as 'n persentasie, korrek tot twee desimale plekke.

   **Oplossing:**

   - Daar is $5$ onewe syfers van $0$ tot $9$, so daar is vyf rangskikkings vir die eerste syfer.
   - Vir die tweede syfer is daar $8$ syfers oor om te rangskik aangesien die eerste syfer en nul verwyder is.
   - Vir die derde syfer is daar $7$ syfers oor om te rangskik aangesien nul en die eerste twee syfers verwyder is.
   - Vir die vierde syfer is daar $7$ syfers ($0$ is nou ingesluit) oor wat in $7!$ maniere gekombineer kan word vir die oorblywende syfers.

$$\begin{aligned}\text{Totale moontlike aantal kodes} &= 10! = 3\ 628\ 800\\ \text{Totale aantal kodes met eerste syfer onewe, eerste 3 syfers nie-nul} &= 5 \times 8 \times 7 \times 7!\\ &= 1\ 411\ 200\\ \text{Dus } P(\text{eerste syfer onewe, eerste drie syfers nie-nul}) &= \frac{1\ 411\ 200}{3\ 628\ 800}\\ &= 38{,}89\%\end{aligned}$$

8. Vier verskillende rooi boeke en drie verskillende blou boeke moet op 'n rak rangskik word. Wat is die waarskynlikheid dat al die rooi boeke en al die blou boeke sal saamstaan?

   **Oplossing:**

   Totale aantal van rangskikkings $= 7!$

   As die rooi boeke saam staan en die blou boeke saam staan, dan is daar twee groepe boeke wat op $2!$ maniere rangskik kan word.

   Dan is daar vier rooi boeke wat op $4!$ maniere gerangskik kan word en drie blou boeke wat op $3!$ maniere gerangskik kan word.

$$P(\text{blou saam en rooi saam}) = \frac{2! \times 3! \times 4!}{7!} = \frac{2}{35}$$

9. Die waarskynlikheid dat Thandiswa op 'n Saterdagaand sal gaan dans (gebeurtenis $D$) is $0{,}6$ en die waarskynlikheid dat sy sal gaan fliek is $0{,}3$ (gebeurtenis $M$). Bepaal die waarskynlikheid dat sy sal:

   a) gaan dans en gaan fliek as $D$ en $M$ onafhanklik is.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}P(D \text{ en } M) &= P(D) \times P(M)\\ &= 0{,}6 \times 0{,}3 = 0{,}18\end{aligned}$$

   b) gaan dans of gaan fliek as $D$ en $M$ onderling uitsluitend is.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}P(D \text{ of } M) &= P(D) + P(M)\\ &= 0{,}6 + 0{,}3 = 0{,}9\end{aligned}$$

   c) gaan dans en gaan fliek as $P(D \text{ of } M) = 0{,}7$.

   **Oplossing:**

$$\begin{aligned}P(D \text{ en } M) &= P(D) + P(M) - P(D \text{ of } M)\\ &= 0{,}6 + 0{,}3 - 0{,}7 = 0{,}2\end{aligned}$$

   d) nog gaan dans, nog gaan fliek as $P(D \text{ en } M) = 0{,}8$.

**Oplossing:**

$$P(\text{nie } (D \text{ en } M)) = 1 - P(D \text{ en } M)$$
$$= 1 - 0{,}8 = 0{,}2$$

10. Drie seuns en vier meisies sit in 'n ry.

 a) Op hoeveel verskillende maniere kan hulle in die ry sit?
 **Oplossing:**

$$7! = 5040$$

 b) Wat is die waarskynlikheid dat hulle in afwisselende geslagte sit?
 **Oplossing:**
 Daar is slegs een manier hoe hulle kan sit: GBGBGBG Die getal maniere hoe hulle afwisselend kan sit $= 1! \times 3! \times 4!$

$$P(\text{sit in alternerende posisies}) = \frac{1! \times 3! \times 4!}{7!} = \frac{1}{35}$$

11. Die nommerplaat op 'n motor bestaan uit enige 3 letters van die alfabet (behalwe klinkers, J en Q) gevolg deur enige 3 syfers van 0 tot 9. Vir 'n motor wat lukraak gekies word, wat is die waarskynlikheid dat die nommerplaat met 'n Y begin en met 'n onewe syfer eindig? Skryf jou antwoord as 'n breuk.

 **Oplossing:**

 - Die nommerplaat begin met 'n Y, so daar is slegs 1 keuse vir die eerste letter.
 - Die nommerplaat eindig met 'n onewe syfer, so daar is 5 opsies (1, 3, 5, 7, 9)
 - Daar is 19 letters beskikbaar, want die 5 klinkers (A, E, I, O, U), J en Q word uitgesluit.

$$n(\text{nommerplate wat begin met Y, eindig met 'n onewe syfer}) = 1 \times 19^2 \times 10^2 \times 5$$
$$= 180\ 500$$
$$n(\text{totale aantal nommerplate moontlik}) = 19^3 \times 10^3$$
$$= 6\ 859\ 000$$
$$\therefore P(\text{nommerplaat wat begin met Y, eindig met onewe syfer}) = \frac{180\ 500}{6\ 859\ 000}$$
$$= \frac{1}{38}$$

12. Daar is vier swart balle en $y$ geel balle in 'n sak. Thandi haal 'n bal uit, merk sy kleur op en plaas dit terug in die sak. Dan haal sy nog 'n bal uit en merk ook sy kleur op. As die waarskynlikheid dat beide balle dieselfde kleur is, $\frac{5}{8}$ is, bepaal die waarde van $y$.

 **Oplossing:**
 Deur 'n boomdiagram te gebruik, kan die verskillende uitkomste en waarskynlikhede soos volg geïllustreer word:



Oplos van $y$:

$$\frac{5}{8} = \frac{y}{4+y} \times \frac{y}{4+y} + \frac{4}{4+y} \times \frac{4}{4+y}$$
$$\frac{5}{8} = \left(\frac{y}{4+y}\right)^2 + \left(\frac{4}{4+y}\right)^2$$
$$\frac{5}{8} = \frac{y^2+4^2}{(4+y)^2}$$
$$5(4+y)^2 = 8(y^2+16))$$
$$5(16+8y+y^2) = 8y^2+128$$
$$80+40y+5y^2 = 8y^2+128$$

Dus $3y^2 - 40y + 48 = 0$

$$(3y-4)(y-12) = 0$$

Dus $y = 12(y \neq \frac{4}{3}$ aangesien aantal balle nie breuke kan wees nie)

Dink jy jy het dit? Kry hierdie antwoord en meer oefening op ons Intelligent Practice Service

1. 2BZ9 2. 2BZB 3. 2BZC 4. 2BZD 5. 2BZF 6. 2BZG
7. 2BZH 8. 2BZJ 9. 2BZK 10. 2BZM 11. 2BZN 12. 2BZP

 **www.everythingmaths.co.za**  **m.everythingmaths.co.za**